**JAARBOEK VAN DIE AFRIKAANSE**

# SKRYWERSKRING

**JOHANNESBURG**




**1939**

# JAARBOEK

# VAN DIE

# AFRIKAANSE SKRYWERSKRING

# 1939




Uitgegee deur

DIE AFRIKAANSE SKRYWERSKRING

Posbus 8338 Johannesburg

## VOORWOORD BY DIE VIERDE JAARBOEK.

*DIE Jaarboek van die Afrikaanse Skrywerskring maak vanjaar, ondanks die beroerde tye wat ons belewe, weer sy verskyning. Naas die goeie werk wat deur Afrikaanse koerante en tydskrifte gedaan word om ons letterkundige lewe aan te help en om ons Afrikaanse gees dus sterker en weerbaarder te maak, doen die Jaarboek sy deel om ons beste literatore aan te spoor om jaarliks te toon watter vordering daar gemaak is, hoe ons letterkunde hom verhou tot ons ontplooiende volksgedagte en watter vooruitgang daar is in die uitdrukkingskrag en toewyding van ons skrywers. Soms word die mening uitgespreek dat daar nou te veel Afrikaanse tydskrifte en -blaaie kom en dat hulle mekaar net in die wiele ry. Laat ons heelhartig ondersteun wat reeds gevestig is en gewaardeer word, maar laat ons ruimte afstaan vir gesonde mededinging, wat die lewensbloed van alle kragtige individuele en nasionale lewe is. Waar 'n Afrikaanse leser vroeër een blaadjie gelees het, daar vind ons vandag 'n paar Afrikaanse blaaie en tydskrifte op sy leestafel. En Afrikaans het daardeur nie armer geword nie. Dit beteken wins, want daar kom afwisseling in ons smaak en ideë, daar kom meer vergesigte en ruimtegevoel. Elke poging om ons meer bewus te maak van ons volksroeping en wat ons streng maan om die harde, eensame weg van noeste arbeid en hoë idealisme te bewandel, moet ons verwelkom as 'n teken van ons groeiende nasionale strewe.*

. . .

*DIE verblydende toename wat daar in die verkoop van Afrikaanse boeke is, is die vrug op jare se bearbeiding en die uiteindelike spontane aanvaarding van wat daar in ons taal geskep word. Die aanvraag na Afrikaanse boeke by biblioteke neem nog steeds toe en dit is besielend om te hoor hoeveel Afrikaners nou gereeld die jongste Afrikaanse boeke aanskaf en daardie plig as 'n vanselfsprekende deel van hulle persoonlike opvoeding en kultuurverfyning beskou. Met volle erkenning van al die voortreflike werk wat deur alle Afrikaanse uitgewers gedaan word, wil ons hier graag net verwys na Die Volksblad-Boekhandel se „Eie Biblioteek''-skema, waarop 'n ruim tienduisend lesers inteken en dus deur die jaar 'n bepaalde getal gekeurde boeke kry. Dat daar soveel intekenare vir 'n skema van hierdie aard gevind kan word, spreek boekdele vir die verskerping van ons leeslus. Die Volksblad-Boekhandel het*

*hier 'n belangrike organisasie op tou gesit wat 'n groot uitwerking sal hê op die toekoms van die Afrikaanse boek. Ook wil ons verwys na Die Afrikaanse Pers, wat 'n loflike poging aangewend het om goedkoop Afrikaanse leesstof op die mark te bring en so die leser, wat behoefte het aan ligte ontspanning, tegemoet te kom deur vir hom goedkoop boeke aan te bied in sy eie taal. Vroeër het hy elders daarvoor gaan soek, en die resultaat kan ons maklik naspeur as ons die onsuiwer, geradbraakte Afrikaans hoor wat baie Afrikaners in ons groot stede praat. Hier is dus waardevolle voorsiening gemaak in die groot aanvraag wat daar is na opbouende, ligte leesstof in 'n goed versorgde Afrikaans.*

. . .

*HIERDIE ontwikkeling in die breedte gee ons moed, maar wat die verdieping van gees betref, daaroor kan ons nog heelwat gesels. Die aantal nuwe Afrikaanse boeke wat werklik letterkundig hoogstaande is, is so klein dat mens jou afvra wat daar werklik skeel onder ons skrywers dat die gemeenplaas nog maar steeds onverskrokke dwarsdeur die land 'n mosie van volle vertroue kry. Ly ons aan kroniese armoede van gedagte? Dieselfde klompie skrywers se name verskyn maar weer oor-en-oor in al ons tydskrifte, en die nuwe talent wat af en toe opduik, is so skraal dat mens soms benoud raak oor die toekoms van ons letterkunde. Ons wil erken dat die verskyning van eersterangse skrywers in enige letterkunde skaars is en dikwels met groot tussenposes kom, maar wat ons baie ontstel is die slap, spanninglose manier van skrywe wat in ons land 'n algemene norm geword het en die gelykvloerse gepraat (want gedagteryke s k r y f is dit nie!) wat so baie van ons romans, opstelle en resensies kenmerk. In Suid-Afrika word veels te veel boeke as letterkunde beskou en geprys wat in ouer kultuurlande net as onskuldige ontspanningsleesstof sou dien. Ons wil geen verwyte maak nie, maar wil alleen ernstig aanspoor tot die skepping van 'n kuns wat gekenmerk word deur 'n waaragtige, diepklinkende menslikheid uitgedruk in 'n volgroeide vorm. In die kuns is daar geen min-of-meer nie; daar is net die juiste, die absolute, en dié kan alleen gedy in 'n individu en 'n nasie wat besef dat kuns voortkom uit spanning en rustelose strewe en dat geen kunstenaar ooit die werklikheid van die siel finaal in die werklikheid van die woord vasgelê het nie.*

## 'N EIE RIGTING?

Soos by 'n vorige geleentheid gee ons hierdie jaar die mening van 'n aantal skrywers en wysgere weer oor die ontwikkeling van 'n kenmerkende Afrikaanse kuns. Hul antwoorde is van groot belang en behoort die gedagtes te prikkel van almal wat hulle ernstig besighou met die ontplooiing van ons kuns en kultuur.

# 'N KENMERKENDE AFRIKAANSE KUNS

Mnr. H. A. Mulder skrywe oor: *Die Toekoms van die Afrikaanse Letterkunde!*

DIE moontlikhede van 'n eie kenmerkende letterkunde in toekoms, is daar iets meer spekulatiefs as dit? Mens kan amper met sekerheid nuwe industrieë vir Suid-Afrika voorspel omdat die Afrikaanse bodem so ryk aan minerale is. Maar in die geestelike lewe heers onsekerheid: die gees waai waar hy wil en niemand kan sy loop voorspel nie. Vandag lê miskien êrens in die wieg die genie wat die Afrikaanse letterkunde groot sal maak. Die vraag is net: Sal hy 'n atmosfeer aantref waarin hy hom vry sal kan ontwikkel, 'n volk wat na hom luister, of sal hy alleen staan? Hier is ons al midde in die probleem wat die toekoms van die Afrikaanse letterkunde en van die Afrikaanse kultuur in die algemeen stel — die probleem van die verhouding tussen volk en kunstenaar. Die kunstenaar is amper altyd 'n enkeling wat dieper en verder lewe as die massa; tog kan hy nie buite die massa nie, of, indien hy dit wel kan, dan tog seker nie buite die antwoord van 'n groep gelykgestemdes tot wie hy spreek nie. Wat dus nodig is, is nie 'n afdaling van die kunstenaar na die volk nie (as ons tenminste wil uitklim bo 'n literatuur van louter lokale betekenis), maar ten eerste 'n verhoging van die algemene kulturele peil, sodat die letterkunde aan 'n werklike behoefte sal voldoen en geen kunsmatige koestering meer nodig het nie, en ten tweede die vorming van 'n kern van hoog-willendes. Vrae wat met hierdie probleem verband hou, betref verder die afhanklikheid van die kunstenaar van 'n vrye volksbestaan. Moet 'n volk politiek-vry wees om 'n „eie kenmerkende letterkunde'' (wat dit dan ook al mag wees) op te bou? En word 'n land soos Suid-Afrika by daardie taak nie deur sy klein blanke bevolking belemmer nie?

Ongetwyfeld is hierdie faktore belangrik, maar nie absoluut deurslaggèwend nie. Kyk na die letterkundes van Vlaandere en Noorweë. Weliswaar slurp vandag in Suid-Afrika die politiek baie energie op wat anders miskien vir kulturele werksaamheid sou vrykom, maar groei die palm nie teen die onderdrukking in nie? Belangriker vir die kunstenaar is tenslotte die sfeer waarin hy werk, 'n sfeer van openheid en vryheid.

'n Skrywer behoort hom in sy skeppende besigheid nòg om die toekoms nòg om die nasionale karakter van sy werk te bekommer. Wat die toekoms betref, hy is besig om dit te maak; wat die nasionale karakter aangaan, sy werk sal vanself nasionaal wees as dit goed is. As dit nie beantwoord aan 'n bepaalde opvatting van wat nasionaal is nie, dan moet nie die werk verander word nie, maar die opvatting. Iedere nuwe letterkundige stroming sal in die begin onnasionaal lyk, hoewel dit hoogs waarskynlik die nasionale toekoms verteenwoordig. Die Tagtigers is as onnasionaal uitgeskel, maar was dit nie Van Deyssel se uitgesproke doel om Holland hoog op te stoot in die vaart van die volke nie? Dit was, soos hy elders beken, die ou vaderlandsliefde, maar op 'n nuwe manier. En sien ons vandag nie dieselfde ding in Suid-Afrika gebeur nie? As die jongeres van die tradisionele pad afwyk, dan is dit omdat hulle verlang na

*„'n grootsheid van so suiwer glans,*
*dat mense in 'n verre land*
*wat van jou naam die melding hoor,*
*met wilde en helder oog sal staar*
*soos vroeë vaarders in die nag*
*verslae gesien het kim bo kim*
*die nuwe, blom-groot sterre styg*
*òp uit jou see se wit gevaar."*

—Van Wyk Louw.

Die uiterlike betuiging van patriotisme is partykeer minder wesenlik nasionaal as 'n simpele versreël waarin die digter slegs sy individuele gevoel uitgedruk het. In beeldspraak, toon en sfeer van sy werk, gedeeltelik ook in motiewe, sal die nasionale karakter tot uiting kom. Die eerste eis wat aan 'n skrywer gestel behoort te word, is dat sy werk goed moet wees, d.w.s., die adekwate vormgewing van 'n sterk of innige gevoel, 'n oorspronklike visie, 'n moedige gedagte. Alleen op hierdie manier kan 'n werklike kultuur, waarvan die letterkunde slegs 'n onderdeel is, tot stand kom. Die *kritiek* sal dan ook 'n belangriker plek in die toekoms gaan inneem.

Tenslotte: Die moontlikhede van die toekoms lê gedeeltelik in die hede opgesluit. Die ontwikkeling van die Afrikaanse letterkunde wys duidelik in die rigting van 'n algemener menslikheid. Die ou motiewe (vaderland, boereplaas, e.d.m.) sal op 'n nuwe, onpartydiger en indringender manier behandel word; ander motiewe, wat samehang met die ontwikkeling van die land self (stad, industrieë, rasseverhoudinge) wag op hul weergawe in die letterkunde. Saam met sy omgewing sal ook

die Afrikaanse mens verander, en met hom sy uiting in die liriek. Ook in hom is daar nog gebiede, groot onbekende streke wat op ontdekking en inkaartbrenging wag. Die taak van Suid-Afrika se skrywers in die toekoms sal dit wees om stem te gee aan wat stemloos was, vorm aan die vormlose, en so die volk aan homself in skoonheid te openbaar. Die karakter van daardie letterkunde kan ook reeds uit die hede afgelees word: by die vernaamste skrywers wat Afrika tot nogtoe opgelewer het, is daar al sekere essensiële trekke wat ons nie alleen die gelaat van 'n nasie onthul nie, maar ook 'n gelaat waarin die mensheid sy eie wese kan herken. Hierdie laaste is nog te seldsaam en bly 'n droom van die toekoms.

Anthonie Donker maak êrens die opmerking dat 'n mens jou van die vernaamste letterkundes, met verwaarlosing van tallose besonderhede, 'n totaalbeeld kan vorm wat min of meer hulle gees vir jou verteenwoordig. So laat die Engelse letterkunde Donker dink aan 'n tuin, „te regelmatig en fraai soms aangelegd, maar vaker van een paradijslijke pracht,'' terwyl die Russiese hom die beeld opdring van 'n „dompig moeras, waaruit een wanhopige hand wegzinkend om redding smeekt.''(1) Vir my gevoel is 'n sekere hardheid en felheid inherent aan die Afrikaanse literatuur, en tegelyk 'n diep daarin verborge, sombere eensaamheid, waarvan 'n mens die beeld weervind in die Afrikaanse landskap self met sy wye golwing, sy skerpe helderheid, waarin 'n eensame mens verlore ronddool.

1) Fausten en Faunen, bls. 171.

Dr. A. C. Bouman skrywe oor die *Kuns*:

DIE vraag of 'n eie nasionale kunsrigting in Suid-Afrika kan ontwikkel, en in watter rigting so'n ontwikkeling sou moet gaan, veronderstel dat daar nasionale kunsrigtings bestaan. So'n veronderstelling is nie alleen swak gemotiveerd nie, dit belemmer die waardering van die kunswerk. Sogenaamde nasionale style is net historiese verskynsels. Dit word *a posteriori* waargeneem, om 'n oorsig van die kunsgeskiedenis makliker te maak. Ons denkwyse vereis indeling in kategorieë. En om aan dié behoefte tegemoet te kom, werk die kunshistorikus met groepe. Maar ons besef tegelykertyd dat die werk van die genie en selfs die mees beskeie egte klein kunswerk spot met elke poging om dit in 'n net van woorde, om nie eens te praat van nasionale terme, te vang.

Die skeppende krag van die beeldende kunstenaar staan nie in direkte verband met sy nasionaliteit nie. Die voedingsbodem van 'n kunstenaar kan met 'n bietjie goeie wil nasionaal

genoem word. Dit is nogtans nie die vertolking van nasionale denkbeelde of oortuigings wat die kunstenaar kenmerk nie. Dit is al moeilik genoeg om te omskrywe wat tipèrend is vir 'n nasie of kultuur. En gesteld dat ons 'n enigermate helder beeld sou hê van die werklik-Afrikaanse kultuur, watter elemente in daardie „tipies-nasionale'' sou dan nog bruikbaar wees as grondslag vir 'n tipèring van die kuns? Sodra 'n mens optree as skeppende beeldende kunstenaar, bevry hy hom van die ballas wat hy in die daaglikse omgang met sy medemense saamdra, en wat deur hulle welwillend op sy nek geplaas word. Vaderlandsliefde en burgerdeugde help die kunstenaar weinig by sy skeppende arbeid. Dit staan eerder in sy pad, omdat dit sy pure idealisme maklik aflei van die einddoel.

Die leuse, „kuns om die kuns,'' mag aanvegbaar wees, volstrek juis is: „Die kunswerk om die kunswerk.'' Dit moet 'n eie lewe hê, binne sy eie gestelde perke. Alles wat nie organies by die kunswerk behoort nie, moet die kunstenaar uitsluit, dus ook nasionale gevoelens.

Dit is dus onnodig, selfs onlogies, om nou reeds te wil praat van 'n nasionale Suid-Afrikaanse kuns. Vir my lyk dit of daar nog geen stylvorm gevind is wat noodsaaklik en organies verbonde is met Suid-Afrika se verskyningsvorme nie, en wat die skoonheid vertolk met 'n eie vormetaal nie. Die stylverskynsels by al ons kunstenaars is Europees-tradisioneel.

Om 'n rigting te wil aangee vir die toekoms, sou 'n vermetele dwaling wees. Wanneer iemand dit tog wil probeer doen, glo ek is alleen die wens die vader van die gedagte, en die gedagte is onsuiwer.

Wat van 'n egte kunswerk verlang word, is dat dit jou laat vergeet uit watter oord van die wêreld dit afkomstig is. Gevoelens van sentiment vir die „eie'' kan dan gevoeglik geheg word aan die onderwerp, omdat dit tog van geen belang is vir die kunswaarde nie.

Dr. I. D. du Plessis skrywe oor *Die Ontwikkeling van 'n Eie Lied*:

DAT die Afrikaner op die oomblik geen eie lied besit nie, is iets wat party van ons miskien sal ontken: wat van ons piekniekliedjies, waarvan 'n hele paar darem hier ontstaan het? Maar as ons op hierdie inheemse produkte moet afgaan, dan sal dit lank duur voordat ons genoeg swaweltjies het om die somer van die Afrikaanse lied aan te kondig, want met uitsondering van 'n klompie eenvoudige volksliedjies en 'n

geringe aantal kunsliedere is daar niks waarop ons met trots kan wys nie.

Hierdie toestand is te betreur, maar ook verklaarbaar: isolering het die volksdans, en gevolglik die volkslied laat kwyn; bowendien het die Hollandse koloniste maar min van hul liedereskat — wat ook nie so groot was nie — na hul nuwe tuiste oorgebring: die individu kan maar op 'n klein gedeeltetjie van sy volk se kultuurbesit aanspraak maak; en waar in die loop van eeue 'n klein klompie mense oorgeplaas word, moet uit die aard van die saak 'n groot deel van hul liedere agterbly.

En tog het meer volksliedere ons land bereik as wat met die eerste oogopslag die geval blyk te wees; en in Kaapstad, waar die toestande vir die bewaring van ons erfgoed veel gunstiger was as in die binneland, het die volkslied nie net gebloei nie, maar ook uitgebrei. En hierin lê m.i. 'n antwoord op die vraag, of by die Afrikaner 'n eie lied kan ontwikkel al dan nie: Net soos dit goed is om — veral in ons huidige ontwikkelingstadium — met die regte buitelandse produkte in aanraking te kom, om beïnvloeding, sonder naäpery, te ondergaan; om bv. Nederlands te lees en uit die Nederlandse taalskat ons eie aan te vul, so sou dit ook goed wees om van die mooi ou Nederlandse volksliedere gebruik te maak om ons liedereskat uit te brei.

Of liedere wat in 'n ander land ontstaan het, hier kan inburger? Waarom nie? Ander liedere, wat veel minder by ons volksaard pas, word op die koringlande van die mees afgeleë Karrooplaas gefluit. Buitendien is die volkslied dikwels van so'n algemeen-menslike aard dat dit by enige volk kan aanpas; en as dit dan nog in 'n medium gesing word wat so nou aan ons s'n verbonde is, lyk dit my heel natuurlik dat ons van die Nederlandse volksliedereskat, die erfgoed van ons voorvadere, gebruik maak om ons eie skamele liedereskat aan te vul.

Hoe dit die ontwikkeling van 'n eie Afrikaanse lied sal bevorder? Deur meer liedere te verskaf wat met lus gesing kan word. Die lewendige belangstelling in die Lied wat ná die Eeufees gekom het, is m.i. een van die vernaamste uitvloeisels van hierdie gebeurtenis in ons volksbestaan: 'n singende volk is 'n gesonde volk; en die feit dat daar oral sangverenigings gestig is, laat 'n mens besef dat dit hierdie keer nie by pratery gebly het nie.

Maar om te sing, moet ons meer as die paar inheemse piekniekliedjies hê. Dus—waarom nie die nou-verwante Nederlandse volkslied nie?

En as ons eers sing, dan sal die lied wel ontwikkel. In Kaapstad, met sy vyf-en-twintig Maleise kore, word dit bewys: nuwe liedere ontstaan elke jaar.

Hierdeur wil ek nie te kenne gee dat die ontwikkeling van 'n eie Afrikaanse lied uitsluitlik van die beoefening van die volkslied afhang nie; want hoewel menige kunslied sy oorsprong in die volkslied het, maak die komponis natuurlik nie noodwendig van 'n volkslied-tema gebruik nie.

Dit lyk my egter net so ongerymd om kunsliedere op die huidige geslag van die breë volksmassa te probeer aanplak as wat dit sou wees om hulle James Gryce te laat lees. In die ouer lande word kunsliedere wel deur die volk gesing, maar dis omdat hulle deur die eeue heen van hul eie musiek deurdrenk is, veral van hul volksmusiek. Nee, in Suid-Afrika moet die kunslied, net soos die fyner literêre produkte, voorlopig vir 'n baie geringe minderheid aangebied word. Ons moet eers leer sing; en om aan die sing te raak, moet die volkslied tot sy reg kom. Die ontwikkeling van 'n eie lied sal wel volg.

Mej. Pauline Smith skryf oor: *In hoeverre is dit moontlik om 'n kenmerkend Suid-Afrikaanse letterkunde te ontwikkel?*

As 'n Engelse skryfster uit Suid-Afrika doen dit my plesier dat ek een van diegene is wat deur die Afrikaanse Skrywerskring genader is om 'n antwoord op bostaande vraag. Tog moet ek begin deur te erken dat ek oor weinig bevoegdhede daartoe beskik. Ek is nie so goed op die hoogte met die Afrikaanse letterkunde as wat ek graag sou wil wees nie, want ongelukkig is ek 'n swak kenner van tale. In Engeland, waar ek vanaf my dertiende jaar woon, bestudeer ek gereeld 'n Afrikaanse grammatika. As die geluk dit so tref dat ek weer in Suid-Afrika is, dan slaan ek onmiddellik oor in die beperkte, ongrammatikale „Kaaps-Hollands'' van my jeug waardeur ek nog op sy beste die nederige inwoners van die Klein-Karroo kan bereik en verstaan, mense aan wie ek as skryfster so veel verskuldig is. Maar as skryfster is ek ook baie verskuldig aan my moeder se Skots-Calvinistiese voorouers, hoewel ek later-aan die Afrikaner-vriende van Hollands-Hugenote-afkoms uit my kinderdae, dieper leer begryp het. En aan my Engelse vader se aandrang op die juiste gebruik van woorde, is ek verskuldig my vroegste waardering — met die Bybel as leesboek — van helderheid en eenvoud as die grondslag van skoonheid in prosa.

Sulke terloopse invloede dra iets by tot die skrywer se lewenshouding, iets tot die vorm van sy kuns. Hy is ook baie verskuldig aan die fisiese en geskiedkundige agtergrond van sy ras — daardie agtergrond wat vir elke volk die bakermat is van sy letterkunde. Maar ’n lewenskragtige letterkunde kan nie beperk word tot sy bakermat of sy ras nie. Slegs in geestelike vryheid kan dit vervolmaking bereik; slegs as sy siening die grense van land en ras oorskrei, kan dit grootheid bereik. Daar is geen ontroering van die menslike gemoed wat nie gemeenskaplik is aan die hele mensheid nie. En daar is geen kunsuiting daarvan wat nie in sy hoogste vorm ophou om „kenmerkend'' te wees van hierdie land of van daardie land nie, en wat nie in sy skoonheid en waarheid die erfskat word van almal nie. So was dit in die verlede, en so moet dit wees in die toekoms, vir die Engelse sowel as vir die Afrikaanse skrywer.

Dit is die aard van die gedagtes wat my bygebly het dwarsdeur al my pogings om hierdie vraag akademies te beantwoord, en tesame met hulle het daar ’n herinnering na vore gekom wat miskien hier van waarde kan wees. Tydens die Wêreldoorlog het ek aan ’n ou vriendin — ’n afstammeling van Hollanders en Hugenote — geskryf en inligting gevra betreffende haar tuin. Sy was die dogter van my vader se eerste pasiënte; hulle was geen woordjie Engels magtig nie; sy self het in haar kinderdae maar heel weinig en slegs by tussenpose skoolonderwys ontvang op haar vader se plaas. In haar twintigste jaar en nadat sy lank gesoebat het, bygestaan deur my ouers, het haar ouers haar toegelaat om ses maande lank „oorkant die berg,'' die kosskool te besoek van die Hollandse susters wat destyds beroemd was en wat vandag nog nie vergeet is nie. Hier het sy die bietjie Engels opgedoen wat, tesame met my gebrekkige „Kaaps-Hollands,'' die vriendskapsbande gesmee het tussen ons twee gesinne wat tot vandagtoe nog bestaan. En in die Engels waarin sy slegs in haar briewe aan ons „oefening'' kon kry, het sy haar antwoord opgestel: „How can I plant me my garden, when all Europe is a battlefield?''

Daardie kreet, wat my destyds so diep getref het, leef nog net so ontroerend voort in my herinnering noudat Europa eersdaags miskien weer omgeskep kan word tot slagveld. In die eenvoud en skoonheid van segging, in die ontroering waaruit dit spruit, is daardie eienskap geleë wat by sommige Afrikaanse skrywers vir my die belofte inhou van iets groters as „’n kenmerkend Suid-Afrikaanse letterkunde.'' En in die vlugtige omsetting van die gedagte van die een taal in die ander wat

uitloop op die verryking van albei; lê die belofte opgesluit van iets meer.

Mnr. H. Jenkins skryf oor: *Kan die Engelse skrywers in Suid-Afrika 'n eie Rigting Inslaan?*

SO LANK groot aantalle Engelssprekende Suid-Afrikaners nog Engeland beskou as hul tuiste — baie doen dit nog, of mens nou daarvan hou of nie — moet hul kultuur nog 'n deel van sy wortels in Engeland self hê. Maar selfs diegene — en hulle tel ook baie — wat slegs Suid-Afrika as hul tuiste beskou, se gedagtewêreld word gekleur deur die Engelse idioom wat hulle gebruik. Want tenspyte van 'n paar snaakse woorde en segswyses het Suid-Afrika nie so'n kenmerkend Engelse spreekwyse as wat Amerika bevoorbeeld het nie; en as gevolg van ons uitstekende moderne verkeer sal so'n spreekwyse ook nie maklik meer ontwikkel nie. Inderdaad, die Europese en die Amerikaanse kulture oefen gaandeweg 'n toenemende in plaas van 'n afnemende invloed uit op die Suid-Afrikaanse leefwyse, en Suid-Afrikaanse skrywers—watter taal hulle ook al gebruik—wat 'n juiste beeld wil gee van hul eie samelewing, sal hierdie invloed moet weerspieël, so nie in hul temas nie, dan tog in hul lewenshouding. Ons betreklik geringe bevolking verhoog ons afhanklikheid van die buitewêreld. Die invloed wat bevoorbeeld uitgeoefen word deur die tydskrifte van oorsee, is nie gering nie.

As Engelse skrywers in Suid-Afrika sou probeer om hulle los te maak van invloede oorsee, sou dit volgens my mening nie net dwaas wees nie, maar dit sou gelykstaan aan selfmoord. Andersyds kan hulle nie teen die skrywers in Engeland op hul eie gebied meeding nie. Die poging om dit wel te doen, kan mens begryp as jy reken dat Londen die middelpunt is waar die werk van Engelse skrywers uitgegee word, maar dit het nogtans aanleiding gegee tot baie minderrangse werk. Betekenisvolle skeppingswerk sal die waarskynlikste ontspruit uit inspirasie wat gewortel is in die onmiddellike omgewing van die skrywer. Ons veldlewe en landskap het aanleiding gegee tot 'n paar mooi Engelse gedigte. Waar hulle nie aanleiding gegee het tot iets meer nie, meen ek dat dit toegeskryf moet word daaraan dat hulle nie — behalwe in die geval van Roy Campbell, en dan ook net maar in 'n paar gedigte — besing is deur digters met 'n hoogstaande digterlike aanleg nie. Ook dit moet miskien deels toegeskryf word aan Suid-Afrika se ligging. Engelse skrywers het hier nie die prikkel wat die aanraking met die fynste geeste bring nie; en alhoewel die digter gebore word en nie gemaak nie (*poeta nascitur, non fit*), laat die

geskiedenis van die letterkunde 'n mens tog dink dat die digters nie so maklik in vereensaming tot bloei kom nie. Maar dit is tog moontlik dat daar 'n groep skrywers kan ontstaan wat onder mekaar daardie prikkel kan verskaf wat die teenswoordige skrywers in die buiteland gaan soek. As dit sou gebeur, dan sou ons 'n Suid-Afrikaanse „skool'' kon hê met 'n invloed —alhoewel anders geaard — wat vergelyk sou kon word met dié wat die Ierse skool tydens die aanvangsjare van die huidige eeu uitgeoefen het. Daar is nog geen tekens waar te neem dat so-iets gou sal gebeur nie; volstrek onmoontlik is dit natuurlik nie. *The Story of an African Farm* is, tensyte van sy velerlei gebreke, 'n boek wat plotseling aan enige Engelse leser vergesigte openbaar in rigtings wat hy nog nie voorheen geken het nie.

Ek glo dat die Engelse skrywers in Suid-Afrika daarna moet streef om 'n besondere bydrae te lewer tot die Engelse letterkunde as sulks. Vir my lyk dit of daar hier min kans bestaan op die ontwikkeling van 'n eie, aparte Engelse letterkunde. So'n kunsmatige plant kan net 'n kisplantjie wees, in so'n benoude atmosfeer sal dit sekerlik doodsmoor.



# H. A. FAGAN

## 'N GEBED

*Ek vra geen rykdom, eer of mag;*
*Wat my U wysheid gee,*
*Neem ek as my beskore deel*
*Van wêrelds wel en wee.*

*Ek vra alleen dat in my hart*
*Die ware liefde bly,*
*Wat uit die eie sielsgeluk*
*Alom geluk versprei.*

*Steeds wyer, soos die golwekring*
*Wat oor die damvlak speel*
*Wanneer 'n skemerwindjie sag*
*Die water kus en streel.*

*In liefdegolfies mag my siel*
*Hom uitsprei, perkloos wyd,*
*Om sonder einde een te word*
*Met U oneindigheid.*

## 'N SKUIMVLOKKIE BLINK

*Ek, sterfling, 'n prooi*
*Van die noodlot se spel—*
*Is dit vriend, is dit vyand,*
*Die mag wat my knel?*

*'n Skuimvlokkie blink*
*Op die deinende see;*
*So voer dit al wiegend*
*En sussend my mee.*

*Vanwaar en waarheen,*
*Vir hoe kort, vir hoe lang?*
*Waarom bruis in my are*
*Die lewe se drang?*

*Die see is so groot*
*En die see is so wyd;*
*Die gees wat my dra,*
*Ken geen ruimte of tyd.*
*Uit sy heimlikste dieptes,*
*Daar kom ek vandaan;*
*Ek is een met die siel*
*Waarin alles bestaan.*

*Hoe yslik die golwe!*
*Soos 'n reusegeslag*
*Rys hul hoog om my heen*
*Met verpletrende krag.*

*Die golfies, hoe liefdryk*
*Omhels hul die strand,*
*So sag soos die streling*
*Van 'n moeder se hand.*

*Een oomblik van sonlig,*
*Van vreugde en pyn,*
*Dan weer in die donkere*
*Dieptes verdwyn?*

*Die see is so wyd*
*En die see is so groot;*
*Die gees wat my dra,*
*Ken geen einde of dood.*
*Met 'n lag wil ek lewe,*
*Met 'n glimlag gaan rus*
*Soos 'n kind aan die bors*
*Van die moeder gesus.*

## DIE BERGSTROOMPIE

*Klein stroompie teen die berg se hang,*
*Wat laggend voorwaarts beur,*
*Jou weg loop oor 'n afgrond heen,*
*Tog sing jy lustig deur!*

*„Ek hoor 'n stem, die see wat roep,*
*So ver, ek weet nie waar,*
*Maar 'k moet vooruit, oor klip en krans;*
*Ek weet my rus lê daar."*

*Al juigend voort, deur kloof en dal,*
*Waarheen die pad ook lei:*
*Is dit die boodskap van jou lied,*
*'n Boodskap ook vir my?*

—□—

# T. J. HAARHOFF

## VENSTERS VAN DIE SIEL

*Te midde van die modder-spoelende maalstroom*
*in die wemelende geweste van Londen,*
*waar huurmotors skree,*
*en busse met lompe gewaggel*
*huistoe swaai, tree vir tree,*
*het ek gesien in al die see*
*van stip-starende gesigte,*
*'n jongeling met oë waarin sy droom*
*verpletter lê;*
*'n vreemdeling, en tog*
*deur daardie lydingsblik*
*so eng verknog*
*aan al wat menslik is in elk van ons.*
*Hy openbaar*
*'n siele-angs*
*wat jou onfyn laat voel om soiets aan te staar.*
*Onuitgesproke smart,*
*Vereensaam waar miljoene om jou woel,*
*O hunkerende hart!*
*Hoe tref 'n bliksemskig die hart van my*
*dwars oor die klowe van ons onbekendheid!*
*Ek is 'n mens*
*en skielik is my wens*
*om jou te help want jy is ook 'n nood-gedrewe mens—*

*Ek het gesien*
*daar naby Rome in die stampvolle trein*
*waar mense-massas woes mekaar verdring,*
*hout-banke, vullis, babetjies en rook,*
*sweet, stof en taal onfyn —*
*maar ook —*
*of iets my toesweef uit 'n ander sfeer —*
*Onder die kappie van 'n Klooster-non*
*wat help om die bagasie weg te kry,*
*oë so donker-rustig, dat nie meer*
*geraas of vuiligheid my aandag hou,*
*maar net die wonder van die rus,*
*die rus, die siele-vrede*
*uit daardie hart*
*wat deel in smart en tog die smart trotseer;*

*die altyd-gloeiende onaardse lig*
*wat kenbaar seën,*
*en tasbaar-strelend staar uit die gesig,*
*weldadig vir 'n mensdom sonder tal;*
*wat al die woes gewerskaf hier verdra*
*en net aan al die mense hier wil vra*
*of hul, van mens-wees-las bewus,*
*gebruik het van die bron van rus,*
*oneindig diep harmonies-vloeiende rus,*
*wat één maak met die hart van die Heelal.*



# UYS KRIGE

## DIE BALLADE VAN DIE ROOI VLAG

*Mag hul geseën wees vir altyd,*
*die Vader, die Seun, die Heilige Gees,*
*en behoed die man van die berge*
*en die matrose, waar hul mag wees,*
*die skaapwagters op die vlaktes,*
*die bedelaars, en alle vlees.*

*Langs die groen, groene soom*
*van die olyfboord sit 'n nooi.*
*Sy buk en sy borduur.*
*Ag, Moeder, kyk hoe mooi!*
*Haar naalde van silwer*
*skitter soos kristal.*
*Sy borduur 'n rooi vlag*
*en sy sing daar op die wal.*
*Haar lied is helderder*
*as dié van die waterval.*

*Deur die olywe, die olywe —*
*Moeder, wie kon dit droom? —*
*kom daar 'n Andalusiër,*
*jonk, swierig, sonder skroom.*

*„Nooientjie, o borduurster,*
*hou maar op met borduur!*
*Want die Hertog van Lucena*
*het my na jou gestuur.*
*Hy slaap en dis 'n slaap*
*wat lank, ja lank sal duur."*

*„Jy praat nie die waarheid nie!"*
*sê die meisie en sy lag.*
*„Die Hertog van Lucena*
*het gevra vir hierdie vlag.*

*Self het hy my vertel*
*van die oorlog wat vir hom wag,*
*en dat my rooi vlag sal wapper*
*in triomf bo die dag!"*

*„Langs die strate van Córdoba*
*wat van die wit lig straal,*
*gaan daar 'n stoet van mense*
*na die kerkhof, allemaal.*
*Hy's aangetrek soos 'n monnik*
*in sy kis van koraal.*
*Die seringe en die krisante*
*lê bo-op sy kis.*
*En selfs die vinke sing plegtig*
*soos by die Heilige Mis."*

*„O, Hertog van Lucena,*
*ek sien jou nooit nie weer!*
*Die vlag wat ek borduur het,*
*sal nooit die wind trotseer.*
*In die olyfboord*
*staan ek en kyk*
*hoe die blare hulle buig*
*soos die wind deur hulle stryk."*

*„Totsiens, liewe kind,*
*so mooi en so fyn!*
*Ek gaan na Sevilla,*
*ek is daar kaptein."*

*Daar sit 'n nooi*
*langs die groen, groene soom*
*van die olyfboord en huil.*
*Moeder, wie kon dit droom?*
*Sy buk, maar sy borduur nie,*
*net haar trane stroom,*
*en haar houding is droewiger*
*as dié van die wilgerboom.*

—(na die Spaans van García Lorca.)

## GEBED AAN DIE JONG MAAN

(Van die Boesmanjagter uit sy laaste vesting
bo-op die Malutiberge).

*Jong maan*
*wat bo die wêreld staan,*
*heil, jong maan!*
*Heil, heil,*
*jong maan!*

*Jong maan,*
*bleek maan,*
*wit maan,*
*swart maan*
*wat oor die afgrond gaan,*
*praat met my*
*van die donker dinge,*
*hoër as die berg,*
*dieper as die afgrond,*
*warm soos die wind,*
*koud soos die sneeu.*
*Jong maan,*
*stil maan,*
*praat met my*
*van die donker dinge!*

*Van die Grote Gees,*
*sonder skad'wee, sonder vlees,*
*wat oor die pieke troon,*
*in die afgrond woon,*
*wat met die sterre swewe,*
*saam met die bliksem bewe,*
*in die spelonke lewe —*
*Eensaam, apart,*
*wat ek nie met die oë sien,*
*maar wie alle dinge dien*
*en ek, hoe dringend tog, maar hoe verward,*
*voel en wil leer ken diep in my hart.*

*Heil, heil,*
*jong maan!*
*Sê my iets.*
*Gee my 'n teken!*
*Heil, heil,*
*sê my iets,*
*jong maan!*

*Maar as die son opkom,*
*rond en vol soos 'n kalbas,*
*blink bo die berg,*
*hoog oor die rante,*
*moet jy jou buig oor my,*
*moet jy ook nie swyg,*
*moet jy dink aan my nood,*

*aan die donker dood*
*en sy duisend trawante*
*wat my dreig*

*Waar ek wag en swyg,*
*na lewe hyg,*
*moet jy jou oor my neig,*
*my stil toefluister,*
*my raad gee,*
*my iets sê*
*dat ek vandag mag eet,*
*jong maan,*
*grys maan*
*wat teen die geel dag staan.*

*Jong maan,*
*vaal maan*
*wat teen die pieke slaan,*
*moet jy praat met my*
*van die gewone dinge*
*wat ek van weet*
*dat ek weer mag eet.*

*Heil! Heil!*
*jong maan,*
*blou maan*
*wat nou te ruste gaan.*

## DIE LIGGAAM VOOR ONS*

(na die Spaans van Federico García Lorca)

*Die klip is 'n voorkop waar drome kreun,*
*sonder slingerende watervore nog bevrore sipresse.*
*Die klip is 'n skouer om die tyd te dra*
*met sy bome van trane en sy strikke en planete.*

*Ek het gesien hoe die grys reëns hardloop na die golwe*
*terwyl hulle hul teer deurboorde arms ophef na die lug,*
*om nie betrap te word deur die uitgestrekte klip*
*wat hul ledemate ontbind maar nie deur hul bloed gedrenk word nie.*

*Want die klip vang sate en wolke,*
*skelette van leeurikke en wolwe van die skemerdonker;*
*maar hy gee geen klanke, nog kristalle, nog vuur,*
*behalwe net arenas en arenas en nog meer arenas sonder mure.*

*Reeds lê Ignatius, die hooggeborene, uitgestrek op die klip.*
*Hy is gedaan; wat gebeur? Kyk na sy gesig:*
*die dood kruip daaroor met 'n bleek kleur van swael*
*en dit gee hom die kop van 'n sombere bosgod.*

*Hy is gedaan. Die reën dring deur sy mond.*
*Die lug, soos 'n mal ding, stroom deur sy verpletterde bors,*
*en die Liefde, gedrenk in trane van sneeu,*
*verwarm hom op die klipkoppies van die veeplase.*

*Wat sê hulle? Hier rus 'n stilte met die stank van die dood.*
*Hier staan ons vlak voor 'n liggaam wat ontbind,*
*voor 'n helder gedaante vroeër vol nagtegale*
*en ons sien hoe dit ophoop met gate sonder bodem.*

*Wie berei die doodskleed? Dis nie waar wat hy sê nie!*
*Want hier sing niemand nie, nog huil hier iemand in 'n hoek,*
*nog steek hy met die spore, nog verskrik hy die slang.*
*Hier wil ek niks hê nie — net my eie starende oë*
*om na hierdie liggaam te kyk sonder moontlike rus.*

*Hier wil ek manne sien staan, manne met forse stemme.*
*Hulle wat 'n perd mak maak en 'n rivier in bande lê;*
*manne met welluidende skelette en wat sing*
*met hul mond vol son en vuurstene.*

*Hier wil ek hul sien staan. Hier voor hierdie klip.*
*Voor hierdie liggaam met sy verbryselde romp.*
*En ek wil hê hulle moet my wys hoe hy mag ontsnap,*
*hierdie kaptein wat vasgebind is deur die dood.*

*Ek wil hê hulle moet my 'n klaaglied leer soos 'n rivier*
*wat sagte newels het en diep walle,*
*om die liggaam van Ignatius te dra en dat dit mag verlore raak*
*sonder om te hoor hoe tweemaal, luid, die bulle blaas.*

*Dat hy verlore mag raak in die ronde arena van die maan*
*wat toe dit nuut was, gelyk het soos 'n roerlose treurende lam;*
*dat hy verlore mag raak in die nag sonder lied van 'n vis*
*en in die wit struikgewas van die saamgedronge mis.*

*En ek wil nie hê dat hulle sy gesig met 'n sakdoek bedek nie*
*opdat hy gewoond mag raak aan die dood wat hy dra.*
*Gaan, Ignatius: jy voel nie meer die warm gebulk van die bulle.*
*Slaap, verdwyn, rus: selfs die see moet sterf!*

---

*(Hierdie is die derde gedig uit die reeks van vier gedigte, *Klaaglied vir Ignacio Sánchez Mejías*, wat Lorca geskrywe het ná die dood van sy vriend Mejías, die groot Spaanse stiervegter wat in 1934 deur 'n stier in die arena gedood is. Dit kan dien as klaaglied vir Lorca self, daar hy in Augustus 1936, 'n paar weke ná die uitbreek van die Burgeroorlog, deur die Spaanse Fasciste sonder verhoor gefusilleer is. Die ander drie gedigte van die *Klaaglied*: *Cogida en Dood*, *Die Uitgestorte Bloed* en *Afwesige Siel*, het reeds in die Jaarboek vir 1937 verskyn.)

# W. HESSELS

## RUSSISCHE DANS

*Wij dansen gedrieën ons leven lang,
in zwarte lome gewaden;
soms wordt het dansen zo zwaar zo zwaar
wij zinken loodzwaar over elkaar
met ons eeuwig noodlot beladen:*

*de slippen van ons zwarte gewaad
zijn aan elkander verbonden,
wij zijn voor altijd vastgesmeed,
wij dragen tezamen hetzelfde kleed
en zondigen dezelfde zonden.*

*Soms willen wij van elkander los
en strekken onze handen
naar den horizon voor een korte waan:
als wij tot't uiterst zijn gegaan
keren wij terug met schande.*

*Haat en liefde bewegen ons;
hoe kunnen wij nog hopen?
Ons leven werd één stomme kreet:
wie redt ons van dit zwarte kleed?
Nog blijft een uitweg open:*

*wij zien van verre zijn hoge gestalt'
naderen over de wegen;
o Dood die ons van elkander scheidt
die ons van onszelf en elkaar bevrijdt!
Maar zijn stem klinkt ons al tegen:*

*„Wat door het leven werd vereend
kan ook de dood niet scheiden:
éénzelfde leven, éénzelfde dood,
één morgen- en één avondrood,
één leven en één lijden."*

*Wij dansen gedrieën het leven door
en dansen zonder genade:
voor eeuwig geketend aan elkaar
draagt ons tezamen één dodenbaar,
dekt ons tezamen één wade.*

*Het laatste wat van ons zichtbaar wordt*
*als wij zijn neergezonken*
*is boven het water van den dood,*
*krampachtig sein van onzen nood:*
*één witte hand in 't donker.*

## IK ZAG EEN MAN

*Ik zag een man, ik zag zijn grof gelaat*
*dat in de menigte voorbij mij schoof*
*onder de arcade in de drukke straat*
*waar 'k stond als op de bodem van een kloof.*

*Een ogenblik heeft hij mij aangezien,*
*heeft mij een somber weerlicht aangeraakt.*
*En weer de straat, de menigte, als voordien,*
*ik die er stond, als uit een droom ontwaakt.*

*Ik was die man, en was hem tevens niet:*
*de vreemd doorlichte wanhoop in zijn ogen,*
*de onverschilligheid en het verdriet;*
*ik was het al, en werd erdoor bewogen.*

*Ik zag een man, ik zag een mens die lijdt,*
*en onder alle pijn dat onverklaarde*
*alsof een god hem uit de ogen staarde:*
*een god gekooid in doffe menslijkheid.*

## DE SLAPENDE

*Het duister viel, het warme zware duister,*
*en stilte waarin heling is voor 't hart,*
*maar niet voor hem. Want in de slaap die daalde,*
*opende zich een duister woelend land*
*waarin zijn geest eindeloos tastend dwaalde*
*door blinde angsten overmand;*
*de god des nachts stond over hem geheven*
*met al de vrezen van zijn kindertijd,*
*met al de kwellingen van zelfverwijt*
*om wat hij had gedacht maar nooit misdreven,*
*om wat in hem, verstikt, nooit bloeien mocht;*
*de saamgepakte angst van heel een leven*
*brak open als een zweer van vuil en vocht;*

*dan, wakker wordend, staarde hij naar buiten*
*waar in de goede stilte krekels trilden,*
*zag hij de sterren, rook de zoete wilde*
*geuren der aarde, maar al niet te stuiten*
*wist hij het naad'ren van den groten dood*
*die naamloos, vormloos, over hem zich sloot.*

## OUVERTURE OBERON

*Onder het ranke maanwitte lover waardoor een ruisen*
*nauw-merkbaar gaat in het betoverd bos*
*verschijnen zij ijl over het dauwend mos,*
*dunne nevelen, glijdend langs de struiken,*
*en langzaam maken zich elven daaruit los*

*die als bloemen wiegen en gaan een dans beginnen*
*in sneeuwit gaas dat op de wind zacht trilt*
*en zweven luchtig in de diepe stilt'*
*onder de maan tussen de zwarte stammen.*
*Maar dan op eenmaal wordt hun dansen wild*

*en bevend door een windvlaag van verlangen*
*wervelen zij sneller hand in hand,*
*de nacht wordt strakker en transparant*
*en staat wijd-open van geluk bevangen,*
*de dauw blinkt in de maan als diamant,*

*immer vervoerder duizelen zij henen*
*telkens opnieuw, de haren wappren los;*
*maar eensklaps raken zij niet meer het mos*
*en zwierend zijn ze in de nacht verdwenen*
*en opgelost in het betoverd bos.*

## 3 SEPTEMBER 1939

*Aan dit landschap is niets veranderd:*
*de avond purpert de ruiten*
*— rode zon: o bloedrode standerd —*
*mensen wandelen buiten,*
*ademen de glasheldere vrede;*
*maar zijn het mensen of spoken?*
*Auto's komen gereden,*
*stille schoorstenen roken,—*

*o schimmig spel van 't verleden,*
*oorlog is uitgebroken.*

# ELISABETH EYBERS

## DIE NUWE LEWE

*Soms peins sy traag daaroor, en telkens as*
*sy die klein liggaampie in haar handpalms hou*
*staan sy 'n oomblik so om te onthou*
*hoe kort gelee dit deel van hare was.*

*Geen droom wat smartlik sy gestalte wring*
*uit skemerende kelders van die gees*
*kon ooit so skoon in sy verskyning wees,*
*kon ooit so 'n oewerlose vrede bring.*

*Dig teen haar hartklop nestel hy wanneer*
*hy honger het, en saggies om hul gly*
*'n kleed wat hul van alles rondom skei;*

*En oor die soet bedwelming skuim nie meer*
*die eb en vloed van hunkering: al haar dae*
*is stil van teerheid wat sy skaars kan dra.*



# S. IGN. MOCKE

## BY 'N HERLESING VAN SPENGLER

*Willoos en weerloos teen die Dwang, blindelings gaan ons*
*deur die duisternisse waar geen bestemming wink,*
*en in die swart nagte van ons verwildering waan ons*
*'n toeverlaat waar die verste heelalnewels blink*
*waar die laaste ster in 'n donker leegte sink:*
*Só is die doel van ons lewe, dit of dit,*
*hier of daar ons bestemming, alles is*
*deel van Sy ewige plan tot wie ons bid,*
*die hart weet wie oor hom waak en is gerus:*
*Só roep die godsman in sy nood, maar weet*
*dat sy vertroue slegs 'n skuifmeul is*
*en die hart verloën sy hoogheid in dié kreet,*
*die hart wat die wese van die Donker is,*
*en van die ondeurgrondbare geheimenis*
*wat als omfloers. Want nie om te verstaan*
*nie om deur die ordening van ons wil*
*deur duisend eeue heen 'n pad te baan*
*waarlangs die mens met vaste stap kan gaan*
*tot hy die hoogste plan bereik, vervul*
*die groot belofte van sy godheidswaan*
*(O sekerheid wat vals is, in jou naam*
*het Socrates gesterwe, het Pascal*
*in driemaal donkerder Gethsemane gedaal),*
*nie dit sy roeping nie, maar om sterk*
*en onbevange, van dié Duister Wil*
*die magte te vervul wat in ons werk:*
*God is die sagte teerheid van die stil*
*en slanke steenbok, maar ook die fier*
*genadelose aanslag van die gier.*

## NAJAARSREËN

*Wit is die nag van najaarsreën*
*mistig die vér valleie;*
*sag ruis die druppels die ruite teen,*
*sag is die tyd se verglye.*
*Slaap nou, my hart, ná jou lye,*
*ná jou ydel, vergeefse geween:*
*Vergetelheid roep uit die wye,*
*versluierde nag met sy reën.*

*Gaan in, my hart, tot die blye*
*versekerde rus wat jou wag,*
*daar, waar oor koel droomvalleie*
*wink 'n oneindiger nag.*
*Hart, wat moes wag en wag,*
*lank en vergeefs jou verbeie,*
*rustig en koel is die Nag*
*wat jou wink na sy verre valleie.*

*Hart wat moes wag en ween,*
*alle geluk en lye*
*wyk soos die najaarsreën;*
*alle verlange en strye*
*vlug soos die herfsnag heen.*
*Vergetelheid roep uit die wye,*
*versluierde nag met sy reën.*



# C. M. VAN DEN HEEVER

## WAAR WAS EK ORAL?

*Waar was ek oral op die aarde?*
*Waar was my liggaam in die ruimte en die tyd?*
*Dit was 'n lange gister en tog so kort, so sonder vastheid*
*dat veel wat ek belewe het, ook met die dae dood is.*
*Warm someraande met getik van harde druppels op die blare*
*en weerlig wat oor verre rante speel,*
*Julle bly my by; en so die najaarsdae hard van lig*
*fris soos 'n seewind self en oor die dou-blink gras*
*die skape blêrend weg getrek het na die grasgroen bulte.*
*Julle bly my by; so die najaarsdae hard van lig*
*waarin ek, as dankbare, gedagteloos bestaan het.*
*En die dae vol warm rukwinde met die blou-wit stapelwolke*
*wat langsaam oor die eensaam kim vergader.*
*En woorde, warm van lewe en die bly belofte*
*wat in sagte, fluisterende stemme was, dronk van die aarde.*
*Dit sal ook eenmaal verby wees, en ek sal gaan,*
*gehoorsaam aan die ewige wil wat my laat leef het;*
*'n enkel mens, 'n eenling sal in die wenteling wegvlug*
*en uitgewis wees soos die sonlig elke aand. En tog sal ek bly lewe,*
*verborge in God, wat alles skep, in alles bly, in alles word.*
*En as verskynsel onder vele sal ek in die onmeetlike uitspoel,*
*maar vir die Onskenbare bewaar wees; vir watter doel?*

## DIE WYSE

*Met hande stil gesluit en hoof geboë,*
*so sit die wyse en sink in die heelal*
*tot waar geen rimpeling of storing val*
*en net die wonder aanvloei na sy oë.*

*Hy het gestadiglik sy wil deurweek*
*met stil oorpeinsing om die natuur in hom*
*te eindig en tot menslikheid te kom*
*waarin die blinde magte oorwonne breek.*

*Maar nou is sy gelaat vermaer en bleek*
*en smalle hande, na die dood gestrek,*
*wil hom verlos van tyd en aardse plek*
*en rus vir die gekwelde liggaam smeek,*
*sodat die gees van angs verlos en vry*
*weer een kan word met God, die Al wat bly.*

## UIT WATTER EEUE?

*Uit watter eeue en eeue*
*het ons voorgekom?*
*Uit watter pyn, watter groei*
*uitgeblom?*

*Uit watter moeras, watter donker*
*gestyg tot lewe,*
*om bang, om verskrik*
*soos 'n roofdier te bewe?*

*Soos 'n vreemde, gejaagde*
*gekom uit die donker,*
*met die vuur, met die dood*
*wat in ons oë flonker.*

*Met 'n hart, met 'n drang*
*om by ander te wees;*
*met 'n droefheid, 'n heimwee*
*wat niemand genees.*

*Deur watter drome, watter winde*
*word ons voortgeja,*
*om vereensaam, ontredder*
*verlossing te vra?*

## WAT?

*Ou Slons van der Slof ry die strate deur*
*en smous met sy volk sy siel,*
*sy bokkie is skeef en dit kraak alreeds*
*op 'n skurwe slinger-wiel.*

*Want gister is doof en nou ulei hy maar*
*en pleit om 'n enkel stem,*
*maar sy woorde slaan heilige dinge fyn*
*en tref die siel soos 'n lem!*

*Hy vertel van dwaasheid van lang gelee*
*die gebrek aan dankbaarheid,*
*en hy rol sy peits in sy hande rond*
*en sy oë is bly en is wyd.*

*Die mense se geheue is kort, hulle skreeu:*
*„Hoera! vir die man wat ons red!*
*Dis sot om te sanik oor die lang gelee,*
*laat ons juig oor wat ons nog het."*

*En Slons van der Slof het ook eenmaal geveg,*
*nou meesmuil hy saggies daaroor,*
*want die lewe leer om verstandig te word*
*en te berus, al het jy verloor!*



# BY DIE POORT

## H. A. FAGAN

*('n Voorkamertjie in 'n hospitaal. In die kamer is daar, effens na die linkerkant, 'n tafeltjie met 'n stoel daarby; agter teen die muur nog 'n stoel, en vorentoe, regs van die tafel, twee gemaklike leuningstoele. Agter, 'n wit deur, met die nommer 7 daarop. Die deur is toe, en by die opgaan van die skerm is die kamer leeg.*

*Ná 'n oomblikkie kom 'n man van regs af op. Hy is omtrent veertig jaar oud, met 'n nette voorkoms en goed gekleed. Hy het sy hoed in die hand en 'n jas oor die arm. Hy kom flink binnegestap, maar staan stil by die wit deur, kyk na die nommer daarop, luister vir 'n sekondetjie, en klop dan saggies aan die deur. 'n Halwe minuut, en hy klop weer, 'n bietjie harder. Hy besluit blykbaar om maar binne te gaan en wil net aan die deurknop vat, wanneer die deur van die ander kant oopgemaak word en 'n verpleegster in sustersuniform daarin verskyn. Sy kom effens nader, maar haar hand bly op die knop van die deur, wat sy op 'n skrefie hou.)*

DIE MAN: Is meneer De Lange hier? Nommer sewe, so het hulle my gesê. Is dit reg?

DIE SUSTER: Meneer De Lange — ja. Wou u hoor hoe dit met hom . . . .?

*(Sy hou op, asof sy meen dat sy nou verkeerd praat.)*

DIE MAN: Ek wil hom sien. Ek is Jasper de Lange — sy seun.

DIE SUSTER (*enigsins verstrooid*): O ja, Jasper — ekskuus, ek het natuurlik nie gemeen om u by die voornaam aan te spreek nie. Die naam was maar in my kop; hy het dit so baie genoem.

DIE MAN (*glimlag met genoeë*): Dus wil hy vir my ook sien. Wel, hoe gouer hoe beter.

*(Hy stap nader om in die kamer te gaan, maar die suster trek die deur saggies dig en bly met haar rug daarteen staan.)*

DIE SUSTER: 'n Bietjie wag, asseblief.

DIE MAN: Kan ek dan nie binnegaan nie?

DIE SUSTER: Nie nou nie. Die dokter is daar.

DIE MAN: Dokter Stemmet?

DIE SUSTER: Ja.

DIE MAN: Ons ou huisdokter, van my kinderjare af. Dié sal ook bly wees om my weer te sien. Sê dan maar dat ek hier is. Ek sal wag.

DIE SUSTER: Goed, ek sal sê.

*(Sy gaan terug in die siekekamer, en maak weer die deur agter haar toe. JASPER DE LANGE gooi sy hoed en jas neer op die stoel wat agter teen die muur staan. Hy self staan rusteloos in die kamer rond, en kyk elke half minuut na die deur en na sy horlosie. Dit spreek vanself dat hy gretig moet wees om sy vader te sien, maar daarby gee hy die indruk dat hy 'n haastige, besige man is, vir wie wagtyd 'n verspilling van kosbare sekondes is. Twee minute gaan verby; die deur is nog toe; en DE LANGE besluit om die tyd maar so nuttiglik te gebruik as wat in die omstandighede moontlik is. Hy sit sy bril op, haal 'n paar dokumente uit 'n baadjiesak, soek een daarvan uit, raak daar ál hoe meer in geïnteresseerd, en gaan eindelik by die tafeltjie sit, met vulpen in die hand, om daar nog iets by te skrywe. Die deur gaan ope, en DOKTER STEMMET, 'n man van sowat sewentig, kom binne. In die deur praat hy nog eers met die suster, wat nie gesien word nie.)*

DOKTER STEMMET: Roep vir ons as julle klaar is, suster — sodra ons kan binnekom.

*(Hy maak die deur agter hom toe. DE LANGE het intussen opgestaan en die bril, pen en papiere in sy sakke teruggesit. Hy gaan die DOKTER tegemoet.)*

DE LANGE (*hartlik*): Dokter Stemmet! Ek is so bly om u weer te sien.

DOKTER: En ek om vir jou te sien, Jasper — al het ek jammer oor die rede vir jou koms.

DE LANGE: Ja, u telegram — Vader se siekte — ek hoop maar dis nie so erg nie. Dit het my 'n lang reis besôre, so in die middel van 'n drukte — stapels werk wat ek vir niks anders sou laat lê het nie.

DOKTER: Ek moes jou laat kom. Jy is die enigste kind, ek kan byna sê die enigste nabestaande — ál wat vir hom oorgebly het vandat jou moeder heengegaan het.

DE LANGE: Ja, natuurlik, en ek wil dankie sê dat u dit gedoen het. Ek het ook dadelik alles gelos en gekom. En op pad het ek baie aan Vader gedink; elke maal besigheid vergeet, en prente van ons ontmoeting vir my voorgestel. Dis seker

alles verkeerd. Ek is geen waarsêer nie. Maar ek is 'n optimis; en met ál die gedagtes het ek myself daarvan oortuig dat ek nie onrustig hoef te wees nie — dat daar 'n moeilike tydjie mag wees, 'n krisis, maar as dit verby is, kom alles reg. Sal ons gou kan ingaan?

DOKTER: Nee, nie gou nie. Jy moet maar geduldig wees. Kom sit, dan gesels ons.

*(Hy gaan na een van die gemakstoele. **DE LANGE** volg aarselend en enigsins verontrus.)*

DE LANGE: U maak my darem 'n bietjie angstig, Dokter. Sê my eers — u telegram praat net van 'n toeval — wat was dit, en hoe is hy nou?

DOKTER: Die suster kom netnou vir ons roep, dan neem ek jou in.

DE LANGE: Moet ons dan stilsit? Kan u nie nog gaan help nie?

DOKTER: Nie nou nie. Ek was mos by hom, en nou is die verpleegsters daar. Kom sit dan, Jasper. Ek wil graag met jou praat.

DE LANGE (*gee toe, en sak in die ander groot stoel neer*): Hoe gouer hy my kan sien — is dit baie verwaand van my om te dink dat dit hom sal goeddoen om my net te sien?

DOKTER: 'n Heel vergeeflike verwaandheid.

DE LANGE: Dis sommer soos my gedagtes geloop het. En miskien is dit nogal 'n bietjie vreemd, want u weet, Dokter, Vader en ek kon nooit eintlik lekker met mekaar gesels nie. Dis altyd asof ons oor 'n muur met mekaar praat; ons kan nie heeltemal by mekaar uitkom nie. Dis seker meermale so met vader en seun.

DOKTER: Dit behoort nie so te wees nie.

DE LANGE: Dit weet ek, en ek het ál hoe meer begin verlang om 'n kykie te kry in die gemoed van die man wat so naby my staan en tog so ver van my is. Dis veral ná moeder se dood. Sy was nog 'n soort gevoelskakel tussen ons, en toe sy wegval, het dit gelyk of daar geen brug meer oor die kloof is nie, en tog voel ek te meer die begeerte om daaroor heen te kom. Nou weet ek nie of ek my dit verbeel nie, maar dis my ál asof Vader se briewe in die laaste tyd ook so'n verlange laat deurskemer.

DOKTER: Tog het jy daar ver in die noorde gebly — nooit vir hom kom besoek nie.

DE LANGE: Dit was so moeilik om weg te kom. Altyd maar vas in die werk, dan stel 'n mens uit van dag tot dag.

DOKTER: Totdat ek jou moes roep.

DE LANGE: Ek het darem ál die tyd gevoel dat die dag *sou* kom. Ons sou deur die muur heenbreek, en gesels en gesels — ál die misverstand wegruim van die jare waarin ons vreemd teenoor mekaar gestaan het.

DOKTER: En jy het nooit gedink dat jy miskien te lank mag wag nie?

DE LANGE: Wel, nee, ek het nie eintlik so gaan sit en dink nie — net altyd gemeen môre-oormôre is dit meer geleë. Maar hier is ek nou, en ek gaan die geleentheid goed gebruik. Die suster sê Vader het baie my naam genoem.

DOKTER: Ja.

DE LANGE: Sien, hy wil ook nou gesels, net soos ek. Ons het soveel om vir mekaar te vertel.

DOKTER: Hy het in die laaste jare so opgegaan in jou, in jou werk, in jou suksesse; te meer toe sy eie besigheid ál meer en meer agteruitgegaan het.

DE LANGE: Ja, arme Vader! Ek weet hy kry verskriklik swaar, jare lank al. En hy trek hom dit seker baie aan. Dis 'n besigheid wat hy self opgebou het . . . .

DOKTER: Ja, en met hoeveel werk en spanning en swoeging? Dit weet ek beter as jy, want jy was toe te jonk om dit goed raak te sien.

DE LANGE: Ek weet dit tog. En ek weet hoe trots hy daarop was, en hoe dit sy hart moet breek om dit te sien kwyn.

DOKTER: Toe moes jou suksesse maar die plek neem van sy eie, as iets waarin hy hom kon verheug.

DE LANGE: Dis lief van hom, want dis nie suksesse wat vir hom tot hulp kan wees nie. Dit mag groot lyk, soos daardie brug wat ek nou aan 't bou is, en dit streel my as ingenieur om bouwerke te sien verrys wat ek ontwerp het, maar geld sit daar nie te veel in nie.

DOKTER: Darem soveel dat jy versorg is, en jou gesin ook.

DE LANGE: Ja, maar ek dink nou aan die geld wat nodig sou wees om Vader se besigheid bo water te hou. Dis bo *my* drakrag.

DOKTER: Dit het hy goed begryp. Hy het seker nooit by jou hulp gesoek nie.

DE LANGE: Tot nogtoe nie. Hy is in alle geval te onafhanklik van geaardheid om dit maklik te doen. *(Met 'n glimlaggie).* Hy was altyd te onafhanklik selfs om vry en openlik oor sy eie moeilikhede te gesels.

DOKTER: Ja, te onafhanklik — dis die fout.

DE LANGE: Noem dit selfstandigheid, dan is dit 'n deug, nie 'n fout nie.

DOKTER: Selfstandigheid is 'n deug; maar isolasie is 'n fout.

DE LANGE: Vader het maar nie die slag gehad om met mense intiem te word nie. En wat kom dit per slot van rekening daarop aan? Elke man moet tog maar op sy eie bene staan. Die man wat op ander steun, is 'n swakkeling, en sal daar buitendien bedroë van afkom.

DOKTER: Daar mag waarheid sit in wat jy sê, Jasper; maar dis nie die volle waarheid nie. Ons is almal inmekaar gevleg, die hele mensdom, sowel in ons geestelike bedrywighede as in ons stoflike belange. Elkeen kan die ander help, al is dit net met morele hulp — met simpatieke gedagtes; en ons is almal afhanklik van mekaar. Toe maar, ek sien jy wil na jou horlosie kyk.

DE LANGE: Verskoon my, Dokter. Dis nie dat ek onhoflik wou wees nie, maar hier kom ek elfhonderd myl ver aangejaag omdat Vader ernstig is . . .

DOKTER: En ek het tyd om met jou te sit en moraliseer?

DE LANGE *(glimlag)*: U lees goed my gedagtes. Maar dit is tog wat u doen.

DOKTER: Ongeduld sal jou nie baat nie. Toe jy moes gekom het, het jy getalm. Noudat jy haastig is, moet jy stilsit — totdat hulle vir ons kom roep, en dit mag nog 'n kwartier of langer wees.

DE LANGE *(beangs)*: Wat was dit dan, Dokter? 'n Operasie?

DOKTER: Nee, nee. Ek sal jou alles vertel. Ek sê mos ek wil met jou praat. Maar jy moet rustig wees.

DE LANGE *(lê hom maar neer by die onvermydelike)*: Nou goed, Dokter. Ek luister.

DOKTER: Jy was laas hier toe jy jou moeder verloor het, nè?

DE LANGE: Ja.

DOKTER: Dit was — laat ek sien — verlede jaar?

DE LANGE: Voorverlede jaar.

DOKTER: O ja. Ek is oud, nou gaan die tyd vir my vinnig verby. Jou vader het in die laaste twee jaar baie verander.

DE LANGE: Is dit wat u my wou vertel?

DOKTER: Ja.

DE LANGE *(angstiglik)*: U bedoel tog nie dat sy brein . . .?

DOKTER: Nee. Sy brein het helder gebly.

DE LANGE *(met verligting)*: A, ek wou mos sê sy briewe, tot die laaste een toe, was so verstandig.

DOKTER: Sy karakter het verander. Dit het mooier, edeler geword.

DE LANGE: Wil u my nou voorberei om hom anders te vind as wat ek verwag het?

DOKTER: Ja, en die voorbereiding is nodig.

DE LANGE: So ver gee u my goeie nuus. As sy karakter nog mooier geword het — ek het hom genoeg bewonder soos hy was: sy ywer, sy durf, sy deurdrywendheid, selfs —wat vir hom nogal vyande besorg het—sy ferme, gebiedende, onbuigsame houding teenoor ander mense.

DOKTER: Dis alles reg. Met daardie hoedanighede het hy die konneksie opgebou wat hom eenmaal soveel sukses gegee het. Maar toe het sy swakhede op die voorgrond gekom, en daardie sukses tot niet gemaak.

DE LANGE: Ag nee a, Dokter. Hy was maar ongelukkig. Dit was oorsake van buite.

DOKTER: En ook van binne. Oorsaak en gevolg, ja, maar dit het ook 'n doel; alles het 'n doel. Dit neem jy tog aan, nie waar nie?

DE LANGE: Of ek wat aanneem?

DOKTER: Dat daar 'n doel is in alles: in die heelal wat ons rondom ons sien, in ons eie lewe, in alles wat met ons gebeur?

DE LANGE: Praat u nou metafisika, Dokter — of godsdiens? Ek wil tog oor geeneen redeneer nie. Die een laat my koud, en die ander — wel, ek is 'n lidmaat van die kerk, maar ek het nie tyd om die kategismus te bestudeer of om oor dogma te dink nie. Dis die dominee se werk. Maar, as ek tog die vraag mag stel? Was die doel in Vader se geval dan nou eintlik om hom vir daardie swakhede te straf?

DOKTER: Om die swakhede te vernietig; om hom ook in daardie opsigte sterk te maak. Soos jy jou kind straf: dat hy moet leer. Maar in die lewe gebeur dit alles so ordelik, so volgens reël, volgens onverbreekbare wette. Wat verkeerd is, bring sy eie straf, en so leer jy — so bou jy 'n karakter op. Dit is tog die doel van die lewe, van alles wat ons in die lewe moet deurmaak, die doel wat jy sou verwag van 'n God van regverdigheid, en van liefde — nie waar nie, Jasper?

DE LANGE *(effens verleë)*: As u die vrae aan *my* stel — ek sê mos, dis nie dinge waarmee ek my besig hou nie. Ek het soveel werk wat my tyd en gedagtes in beslag neem.

DOKTER: Ek weet. Dan dink 'n mens nie oor hierdie dinge nie, totdat jy by die jare kom . . . Hoe oud is jy nou?

DE LANGE: Ek is al veertig, Dokter.

DOKTER: Veertig — dis nog jonk. Dan sien jy nog die lewe voor jou. Dan klim jy nog. Altyd 'n volgende trap wat jy wil bestyg, en jy probeer nie om enduit te kyk nie. En dis goed. Dit is die lewensdrang wat die Voorsienigheid tot deel van ons lewe gemaak het. En dit gaan nie tot niet as jy ouer word nie. Dit kry net 'n ander kyk. Dan kyk jy terug, op jou eie lewe, op dié van die vriende wat jou een vir een ontval, en dis alles so klein, soos 'n paar prente op 'n doek. Jy kyk voor jou, en daar is geen trappe meer te klim nie, net die poort waar almal moet deur. Verveel ek vir jou?

DE LANGE *(wat nou werklik sy aandag gee)*: Nee, nee, ek luister.

DOKTER: Ek wou jou vertel — jou vader het baie hard gewerk toe hy 'n jong man was. Hy het sy sukses verdien.

DE LANGE: Dit weet ek.

DOKTER: En tog het die sukses te gou gekom. Die voorspoed het trekke in hom laat bly, en selfs laat ontwikkel, wat verkeerd was, en wat alleen deur teenspoed reggeskawe kon word. Hy was trots; hy was hard; hy het geld gemaak, genoeg om stilweg voort te gaan en dit goed te gebruik, maar hy was rusteloos, en geldmaak, wat net 'n middel tot verheffing van jouself en jou medemens behoort te wees, het vir hom 'n doel in sigself geword. Toe kom die slae — harde slae . . . .

DE LANGE: Dit weet ek ook.

DOKTER: Soveel harder vir hom, juis vanweë daardie karaktertrekke, wat hom soveel gevoeliger daarvoor gemaak het.

DE LANGE: En dit het so lank aangehou, jare en jare. Dit moet hom totaal uitgeput het.

DOKTER: Dit het aangehou, ja — totdat dit hom versag het. Hy het in die laaste jare nie meer vyande gemaak nie, maar, waar daar geleentheid was om aanknoping te skep, ou vyande tot vriende gemaak. Hy was rustig en kalm. Hy het in sy eie lot berus, en 'n simpatieke belang gestel in dié van ander.

DE LANGE: En sy geldsake, het dié ook verbeter?

DOKTER: Nee, dié nie. Die lewe is te kort om sy kanse te herhaal. Jou vader het gistermôre nog aan my gesê: „Jasper sal alles in wanorde vind. Ek kan die boedel nie meer red nie, en hy ook nie.''

DE LANGE *(staan in opgewondenheid van sy stoel op, en praat met vuur)*: Ons sal sien, Dokter. Ons sal sien. Ek het ook gedink, en baie gedink, veral nou met die lang reis in die trein. Ek het geweet dat Vader my nou nodig het.

DOKTER: Ja, ja, hy het jou geroep.

DE LANGE: U wil seker sê dis telepatie. Ek glo nou eenmaal nie aan sulke dinge nie. Maar ek het mos gesien, toe ek laas hier was, hoe oud Vader geword het, hoe swaar die laste is wat op hom druk, hoe die moed, die selfvertroue, die optimisme wat hom altyd deurgestoot het, hom nou begewe. Weet u, Dokter, ek het altyd vir Vader 'n ontsag gehad, ek kan byna sê 'n vrees, want hy was baie streng in die huis. En hy het altyd, ook toe ek al 'n man geword het, sy gesag en sy waardigheid gehandhaaf op 'n manier wat hom vir my ongenaakbaar gemaak het — en ook gemaak het dat hy self nie kon nader kom nie.

DOKTER: Ja, ja; dit was 'n deel van die karakter wat reggeskawe moes word.

DE LANGE: Maar die aand ná moeder se begrafnis het ek hom sien inmekaarsak, die eerste en tot nogtoe die enigste keer in my lewe. Toe was hy al jare lank swaar aan 't worstel.

DOKTER: En sy liggaamskragte het toe ook al begin padgee.

DE LANGE: Hy het net 'n paar woorde gepraat, maar die woorde wat ek nooit kan vergeet nie! „Ek is so moeg, so moeg. Ek wens ek kon ook my oë toemaak en rus, net my oë toemaak en rus.''

*(JASPER het die hand voor die oë gebring, en die woorde met innige gevoel gesê. Hy bly 'n paar oomblikke so staan, kyk dan op, en praat verder.)*

Ek sê ek het in die trein baie gedink. *(Met 'n skamerige glimlaggie)*. Ek het gedroom ook. So'n realistiese droom, dit bly my voor die gees. Ek weet dis verspot om aan soiets waarde te heg, en ek reken dis maar die samevatting van ál die gedagtes en planne wat in die dag deur my brein getrek het; maar dit het my tog troos gegee. Ek het gedroom dat ek hier aankom, en dat Vader baie siek is. Dit word aan my gesê dat hy drie maande lank heeltemal rustig moet gehou word, niks van besigheid moet hoor nie, en dan gesond sal opstaan. Ek gaan toe op na die bed,

en sê: „Lê maar nou stil, Vader, en bekommer u oor niks. Ek sal hier bly, en u sake in my hande neem. Oor drie maande sal dit wees asof u uit 'n slaap wakker word, en vind dat alles reg is.'' *(Weer 'n kort pouse).* En ek gaan dit doen, Dokter. Vader sal rus hê, die rus waarna hy smag, en hy sal wakker word en vind dat alles reg is.

*(Hy het die laaste sin langsaam en met klem en oortuiging gesê. Hy kyk DOKTER STEMMET vraend aan, in afwagting van 'n woord van waardering of bemoediging. Die DOKTER praat egter nie, hoewel hy met aandagtige belangstelling geluister het.)*

Toe dan, Dokter, waar is u morele hulp nou? U sê dan niks.

DOKTER *(sit nog 'n oomblikkie stil, en praat dan)*: Jy het nie ver genoeg gedink nie, Jasper, en ook nie ver genoeg gedroom nie. As jy die boedel nie kan regruk nie, wat dan?

DE LANGE: Maar dit moet reggeruk word — dit moet.

DOKTER: Wel, dit kan nie. En buitendien, sal dit soveel verskil maak?

DE LANGE: Dan het Vader geen sorge meer nie.

DOKTER: Hoe oud is hy?

DE LANGE: Drie-en-sewentig. As hy maar sonder kommer of kwelling kan wees, al is dit net vir die laaste paar jare . . .

DOKTER: Dit vind jy genoeg om die lewe 'n doel te gee: baie jare van swoeë en swaarkry, dan 'n paar sorgelose jare, en dan daarheen!

DE LANGE: Ek sê mos, ek dink nie oor die dinge nie. 'n Mens kom tog nie verder nie.

DOKTER: As jy nie dink nie, sal jy ook nie verder kom nie. Jou moeder het nie geleef om alles reg te sien nie.

DE LANGE: Nee — arme moeder! Haar lewetjie kom baie in my gedagte. Wat het dit vir haar gebring? 'n Paar goeie jare, net genoeg om haar so'n mate van trotsheid te gee dat die teenspoed haar later dubbel gekrenk en gekwets het.

DOKTER: En as 'n man sterf te midde van sukses? Is dit die hoogste doelwit wat jy vir die lewe stel?

DE LANGE: Ons het almal die geluk van strewe. Die een strewe met sukses, die ander met hoop; alleen dié wat alle hoop verloor, is regtig te bejammer.

DOKTER: Wel, dis 'n kersie wat jy opsteek — die hoop; 'n kersie wat 'n genadige God ons gegee het, om ons so'n bietjie te help wanneer ons geen groter lig kan raaksien nie. Maar watter hoop sit daar in jou strewe, as jy weet dat dit niks tot stand kan bring wat werklik duursaam is nie?

DE LANGE: Ag nee, Dokter, dié redeneerdery is nie nou ter sake nie. U sal net maak dat ek moed verloor vir my eie lewe. Ek werk baie hard. Ek het ook my teleurstellings. Ek het ook moeilikhede. En — al wou ek dit nie aan u erken nie, al probeer ek dit self vergeet — as dit die slag lyk of alles verkeerd loop, as alles my druk en vaskeer, dan sê ek ook soms vir myself: Nirvana! die ewige slaap! Ek weet my godsdiens behoort dit nie toe te laat nie . . .

DOKTER: Nee, en jou rede behoort dit nie toe te laat nie. Die lewe het 'n doel, anders sou dit erger wees as 'n nietigheid. Jou vader het deur bittere ondervindings geleer. Hy het selfbeheersing geleer, sagmoedigheid, onselfsugtigheid, menseliefde — aan die einde van sy dae, toe dit hom op aarde nie meer kon baat nie. Hy moes heeltemal gebreek word, maar dit het hom 'n beter, 'n ryper, 'n edeler man gemaak. Laat jou verstand jou toe om aan te neem dat dit alles verniet was, sommer 'n spel, 'n marteling, waaruit niks tot stand kon kom nie? Sy besigheid, die vermoë wat hy eenmaal gehad het, sou vroeër of later tog tot niet gegaan het, so nie in sy leeftyd nie, dan daarná. Maar hy het 'n karakter, 'n persoonlikheid opgebou. Dié is van oneindig meer waarde, en dit mag nie, dit kan nie vergaan nie — dit moet voortbestaan, om verder uitgebou te word, om verder te ontwikkel tot verheerliking van die Skepper wat dit in die lewe geroep en dit 'n proeftyd op aarde gegee het. As jy nader by my jare kom, Jasper, sal jy meer oor hierdie dinge dink. Jy sal daar tyd voor maak, omdat ál die dinge, wat nou jou volle aandag in beslag neem, vir jou 'n ydele, doellose nietigheid sal word as jy dit nie in 'n groot en duursame skeppingsplan kan inpas nie. En nou, as die suster vir ons kom roep, en jy gaan die kamer binne, wil ek hê jy moet jou vader se besigheid vergeet, jy moet sy moeilikhede vergeet, en jy moet onthou wat ek jou . . . .

*(Die deur gaan ope, en die SUSTER verskyn weer daarin.)*

DIE SUSTER: Ons is klaar, Dokter.

DOKTER: Goed, Suster, dan kom ons nou in. Gaan jy maar voor, Jasper.

*(DIE SUSTER het alweer in die kamer verdwyn, en die deur half ope gelaat. JASPER stap tot in die deur, en kyk in die kamer in — skuins, vermoedelik in die rigting van die bed, wat egter nie van buite gesien kan word nie. Hy stop, en praat met die DOKTER.)*

JASPER: Sy oë is toe. Sal ons hom nie hinder nie?

DOKTER *(skud sy kop, en sê saggies)*: Nee.

JASPER: Is hy bewusteloos? *(Die DOKTER knik bevestigend. JASPER kyk nog 'n maal na die bed se kant, en praat dan weer met die DOKTER.)* Sy gesig is so kalm, so rustig; ek het dit nog nooit so rustig gesien nie.

DOKTER: Die dood *is* rustig — veel rustiger as wat die lewe ooit kan wees.

JASPER *(hewig geskok)*: Die . . . . is dit die dood?

DOKTER *(knik weer, en bly met geboë hoof staan)*: Ja.

*(JASPER sit sy hand teen die kosyn, laat sy kop sak, en skyn vir 'n paar oomblikke in 'n halwe bedwelming te wees. Hy lig langsaam sy kop op, kyk weer vir 'n rukkie na die bed se kant, en kom dan terug in die voorkamer. Hy staan met die hande op die rug van 'n stoel, en kyk fier voor hom uit.)*

JASPER: U is reg, Dokter . . en . . my droom . . my droom ook. Dit het waarheid geword.

DOKTER: Ja, jou droom het waarheid geword.

SKERM.

# NAGEDAGTENIS

J. VAN MELLE

BOTES, op sy lang pad huistoe, sit alleen in sy motor. Dis nag. As jy van die onverwagte dood van 'n goeie vriend hoor, dan kan jy jou nie dadelik voorstel dat hy nie meer daar is nie. Selfs op sy begrafnis, terwyl jy tog al die mense, die treurende familie en die doodskis daar sien, dan nog kan jy nog maar nie tot die besef kom dat hy nou weg is nie. So was dit met Botes. Nou, terwyl hy terugry met die lang pad huistoe, kan hy homself nog steeds nie goed indink dat sy ou vriend, oom Hans, dood is nie. Oom Hans leef nog altyd vir sover dit Botes aangaan. Terwyl hy daar ry, alleen in die nag op die lang stil pad, sit oom Hans langs hom in die motor. Hy gesels ook. Dan weer sit hulle lang ente sonder iets te sê, so stil asof hy aan die slaap is.

Die begrafnis het lank geduur. Dit was 'n groot begrafnis want oom Hans was 'n bekende man, 'n groot boer en lid van baie besture. Daar was verteenwoordigers van allerhande verenigings wat almal die woord gevoer het. Dit het veroorsaak dat dit laat geword het en eers met sononder is Botes daar weg. Hy tref dit dat hy alleen is. Hy was bang dat iemand hom sou vra om met hom saam te kan ry, maar almal het plek gehad in ander motors. Nou kan hy rustig die hele rit deur sy gedagtes, ongehinderd deur geselskap, laat gaan. Hy dink aan die mense wat daar was, aan die toesprake. Hulle wou hom ook die kans gee om iets te sê, maar daar was reeds 'n verteenwoordiger van sy kerk en hy het die aanbod nie aangeneem nie. Hy wou ook maar liewer nie. Hy kon nog maar nie goed begryp dat oom Hans dood is nie. Hy wou maar liewer rustig toeskouer wees en luister, en wag totdat die gevoel dat hy 'n goeie vriend verloor het, in hom sou kom. Op die begrafnis was die gevoel nog nie daar nie. Vir hom was oom Hans nog nie dood nie. Hy kon dit nog maar nie besef nie. Daarom wou hy ook liewer nie praat nie. Hy sou gepraat het soos een wat die skaduwee van 'n ding ken, maar nie die ding self nie.

Ja, dit was 'n groot begrafnis, seker wel tweeduisend mense, vriende, bure, politieke partymanne, predikante en kerkraadslede, besigheidsmense, militêre. Oom Hans was 'n groot man, 'n man met groot invloed, met baie vriende en ook baie vyande. Van die vyande was daar ook. Van hulle was daar ook wat gepraat het, wat net soos die ander oom Hans geprys

het as 'n groot volksman, as 'n voorbeeldige Christen. „Ek sou vir myself 'n ander begrafnis wens,'' dink Botes.

Dis stil paaie waarlangs hy ry, stil op dié tyd. As jy ver so alleen ry, lê jou gedagtes lang ente stil en dan weer beland hulle in vreemde oorde waar jy anders nie maklik kom nie. Hy praat elke maal hard-op. Hy sien oom Hans elke maal soos hy was, in die kerkraadsvergaderinge vroeër. Hy sien hom op sy plaas. Hy sien hom soos hulle saamgeloop het om te skiet, helder. Hy hoor ook sy stem, duidelik.

Dit sal menigeen verwonder dat hy nie by sy graf gepraat het nie.

Dis of oom Hans langs hom sit. Hy praat soms teen hom. „Oom Hans,'' sê hy hardop, „nou is jy daar nie meer nie.'' Hy begin nou tog besef dat oom Hans weg is.

„Dit was nie 'n mooi begrafnis nie, oom Hans,'' sê hy.

„Nee,'' sê oom Hans, „jy is reg, Freek; dit was nie heeltemal 'n mooi begrafnis nie.'' Hy het hom altyd Freek genoem as hulle alleen is; alleen as daar mense by was, het hy Dominee gesê.

„Ek het geweet die ou sou ook so dink,'' dink ds. Botes en 'n lang ent ry hy sonder om iets te sê.

„Nee,'' sê oom Hans, „'n mooi begrafnis was dit nie. Daar was baie mense wat daar nie moes gewees het nie.''

„Ek dink ook so,'' sê Botes. „As jy doodgaan, is dit tog 'n groot ding. 'n Begrafnis is 'n groot ding. Daar moet nie sommer elkeen by wees nie.''

„Jy weet,'' vervolg oom Hans, „wat my opgeval het, is dat hulle baie oor my gesê het, maar niks aan my nie. Dit is nie die gewoonte nie, ek weet dit, maar dit het my nou eers opgeval. Hulle praat baie oor jou maar niks teen jou nie. En dit is tog snaaks as jy daar goed oor dink. Die enigste een wat met my gepraat het, was my vrou net nadat ek dood is. En dan my een dogter, Sannie, toe sy 'n handvol grond op my kis gooi. Toe het sy gesê: ‚Tot siens, Pappie.' Dit was mooi, jy weet, Freek. Dit was amper nog die mooiste van die hele begrafnis, baie mooier as al die ophemelende toesprake.''

„Ek het nooit eintlik daaraan gedink nie,'' sê Botes, „maar daar is seker veel waar in wat Oom daar sê.''

Hy skrik van sy eie woorde en kyk opsy. Daar is natuurlik niks of niemand nie, maar tog kyk hy opsy. Hy dwing homself om sy aandag by die ry te bepaal. Sulke dromerye moet jy van jou afskud. Hy besef nou dat hy lankal ry sonder eintlik te weet dat hy ry. Slegs flou kan hy hom herinner dat hy een of twee motors ontmoet het. 'n Duiker hardloop oor die pad.

„Magtig,'' sê hy, „sowaar.'' Maar dis nie dat hy daar so'n aardigheid in het nie, dis sommer selfbedrieëry; die duiker kan hom niks skeel nie, hy wil maar net sy gedagtes regruk.

Die lig van sy lampe skuif vinnig vorentoe die swart duisternis tegemoet en langsaan die vensters en voor hom langs die weg staan die donkerheid van die nag. Niks hoor hy as die gesuis van die wiele en dan weer die stem van oom Hans.

„Hulle kon tog iets teen my gesê het,'' sê hy. „As een weggaan, sê jy tog iets teen hom, en hulle het my begrawe sonder om iets vir my te sê. Was daar een gewees aan wie ek iets gedoen het, wat sou gesê het: ‚Oom Hans, ek is jou nog altyd dankbaar vir dit of vir dat. Of as een van my vyande sou gesê het: ‚Ek is jammer, oom Hans, as ek nou kon, sou ek vriende maak met jou.' So-iets sou mens goed gedoen het, nie waar nie?''

„Maar wat sou dit gehelp het,'' sê Botes. „Jy kan mos nie meer hoor nie? Oom Hans is mos weg.''

„Ja,'' sê oom Hans ná 'n paar oomblikke. „Ek is weg. Maar tog is ek nog hier. Hoe sal ek jou dit duidelik maak. As mens dood is is party dinge glad anders. Ek is weg maar nie heeltemal nie. Ek is doer, en ek is hier by jou in die kar.''

Botes bly stil. Oom Hans gesels net soos hy altyd gedoen het, met sy ou stem; sy eie styl.

„Hoekom het jy nie ook iets gesê nie?'' vra hy. „Dit was vir my 'n groot teleurstelling. Ek het daarna uitgekyk.''

„Wou oom Hans dan dat ek moes ook gepraat het?'' vra Botes en hy voel skuldig.

„Natuurlik, man. Jy is mos een van my beste vriende. Jy sou geweet het hoe om te praat.''

„Ja,'' sê Botes, „dis waar, oom Hans. Ek sou miskien uit my hart gepraat het.''

„Juis, dis wat ek meen. Het jy al geluister hoe 'n moeder oor haar kind praat? Sy vertel van sy goeie hoedanighede maar sy praat ook van sy foute. Dit kan nie anders nie. As jy een liefhet, praat jy ook van sy foute. Jy sou ook van my foute gepraat het. Jy sou gesê het: ‚Oom Hans was so en oom Hans was so, met liefde maar met 'n oop oog'.''

Botes hou stil en stap uit; slaan die motorligte af. So staan hy daar in die donker. Om hom is die wye, doodstille eensaamheid. Aan die lug staan die sterre, helder in 'n nag sonder maan. Dis koud, dis winter. Hy stap bietjie op en neer, probeer sy gedagtes 'n alledaagse koers te laat loop. „Ek sal laat by die huis wees,'' dink hy, „ek moet aanstoot. Net so'n bietjie rus en my uitrek en dan weer verder.''

Stil staan hy en kyk na die sterre, die tallose figure wat hulle maak en 'n groot weemoed begin sy stemming vul. „Daar is so min mense vir wie jy regtig omgee," dink hy, „as jy een van hulle verloor, is dit 'n groot verlies." Hy dink daaraan dat hy geen aandenking van oom Hans het nie. Oom Hans se vrou het hom ook niks gegee nie, natuurlik nie daaraan gedink nie, anders sou sy dit miskien gedoen het, sy jagmes of sy horlosie. Maar waarskynlik wil sy alles self hou. Dit spyt hom tog dat hy geen aandenking van hom het nie. Ja, oor die dood raak mens nooit uitgedink nie. Nou dit weer: Oom Hans sê: ‚Ek is doer en ek is ook hier.' Dit is wel baie aanneemlik maar tog het hy dit nooit so bedink nie. Hy sal oom Hans baie mis. Met min mense kon hy so van hart tot mond praat. Oom Hans het hom baie raad gegee, baie waardevolle raad vir 'n jong predikant. Hy het hom ook meermale op sy foute gewys. Dan is jy vriende as die een die ander op sy foute durf wys. Het hy oom Hans ooit op sy foute gewys? Nee, nie vir sover hy weet nie. Dis tog jammer. Hy moes dit ook maar gedoen het. Die ou sou dit waardeer het. Jammer dat die begrafnis al verby is, dan kon hy dit nog doen. Miskien is dit dan nog nie heeltemal te laat nie. Dis of hy nie sy gedagtes stuur nie maar of hulle loop waar hulle wil, soos 'n man in 'n perdekar as die leisels breek.

Hy klim weer in en ry verder. Onder die more kom hy by die huis. Stil gaan hy na binne. Almal slaap; niemand word wakker. By die binnekoms voel hy die leegte. Oom Hans was 'n huisvriend. Hy het ver gebly, tweehonderd myl en tog was hy 'n huisvriend, tog was hy in sekere mate naby hulle.

Hy staan stil in die sitkamer en nou, die eerste maal, voel hy dat oom Hans dood is; sy vaderlike vriend, sy broeder, sy maat in vele gelukkige dae. Hy voel die leegte in die huis. Hy sal nooit weer hier in die huis kom nie, nooit weer met hom in die motor sit nie, maar somtyds sal dit wees of hy hom weer hoor praat, 'n opmerking maak wat waarde het; raad gee oor iets.

Botes is moeg. Hy skink 'n glas wyn in; drink dit in een slag leeg. Dan sit hy en rook. Om hom is die stil huis. Dit weet hy naderhand nie meer nie. „Die begrafnis," dink hy, „'n begrafnis met staatsie vir 'n man wat nie van staatsie gehou het nie; 'n begrafnis sonder openhartigheid vir 'n openhartige man; vleiende toesprake oor een wat vleiery gehaat het. Nee, dit was nie heeltemal 'n mooi begrafnis nie."

Met 'n sug staan hy op om te gaan slaap.

# DIE MEDISYNEVROU

RUD. P. VISSER

DIE groot, rooi blomme van 'n enkele poinsettia steek skerp af teen die wit muurtjie van die mynwerkershuisie. In die tuintjie wat in die koesterende strale van die winterson bak, is die poinsettia die enigste wat enige teken van lewe toon. Die grasperke waarop 'n lendelam rietstoel staan, lê soos 'n vaal streep agter die rankrooslaning. Geen moeite is gedoen om vanjaar 'n enkele wintersblom te plant nie. Dis kompleet asof die tuinier 'n voorgevoel had van die ramp wat die huis sou tref: alles is net so gelaat, sodat, wanneer die dag van rou aanbreek, selfs die tuin en grasperkie kan saamtreur. Net die poinsettia rig sy rooi blomme fier omhoog, asof hy die doodsheid om hom heen uittart.

Geruime tyd is alles doodstil. Dan kom daar beweging op die toegerankte stoepie en 'n bejaarde vrou, klein en effens geset, tree te voorskyn. Sy is heeltemal in swart geklee en dra 'n groot kappie met 'n lang tuit wat die son van haar gesig wegkeer. Langsaam stap sy oor die grasperkie aan en sak dan in die ou rietstoel neer. Ná 'n oomblik blik sy op na die poinsettia.

„Ek sal een van jou steggies saamneem,'' mompel sy teen haarself. „Van alles wat ek in al die jare in die stad teengekom het, is jy die enigste wat regtig mooi is.''

Haar blik dwaal oor die huisie en dan oor die hele omgewing. Alles om haar heen is vaal en doods en ineens wonder sy hoe dit moontlik is dat sy soveel jare hier kon gewoon het. Noudat sy alles vir goed vaarwel gaan sê, kan sy nie begryp hoe sy dit solank in die stad uitgehou het nie. By al die bitterheid wat haar aangedoen is, het sy darem ook baie genade ontvang, dink sy.

En terwyl sy nog so sit en mymer, laat die gekraak van motorremme haar skielik na die straat omkyk. 'n Motor hou vlakvoor die tuinhekkie stil en sy sien 'n man uitklim, die leraar van die gemeente. Instinkmatig staan sy op om die besoeker binne te nooi.

Die dominee kom nader en druk haar hand.

„Ek treur saam met jou, ou Moedertjie,'' sê hy. „Vanoggend toe ons van ons vakansie teruggekom het, het ons die tyding verneem. Ek is so jammer dat ek hom nie saam met julle die laaste eer kon bewys het nie.''

Sy mompel haar dank.

Die leraar gaan 'n stoel op die stoepie haal en kom by haar op die grasperkie sit.

„Hy was 'n voorbeeldige seun,'' sê die leraar.

„Hy was 'n goeie seun, Dominee,'' beaam die vrou. „Mens kan amper nie verstaan hoekom 'n sterk, fris man soos hy, die lewe sommer so skielik moes inskiet nie.''

Die dominee spreek 'n paar woorde van troos uit. Daarná merk hy op:

„Die werk in die myne bly tog maar baie gevaarlik.''

Die ou vrou knik met haar hoof. Sy wil antwoord maar haar lippe bewe so dat sy vir 'n oomblik nie seker van haarself is nie en daarom swyg sy. Eers later praat sy:

„As hy in my huis siek geword het, kon ek hom gedokter het; dan sou hy miskien nou nog in die lewe gewees het. Nou is hy, net soos sy vader jare gelede, in 'n oogwenk onder in die donker myn heen.''

Geruime tyd swyg albei. Naderhand praat die vrou verder:

„Ek is jammer dat my skoondogter op die oomblik nie hier is nie. Sy is gou winkel-toe om 'n paar inkopies te doen voordat ons vertrek.''

„U gaan weg?'' Die dominee lyk verwonderd.

Die ou vrou knik. En nou voel sy ineens dat sy weer haarself is. Sy rig haar effens op in die ou stoel, om haar mond verskyn 'n vasberade trek en in haar oë 'n vreemde gloed. Haar houding is waardig en sy praat langsaam en met gevoel:

„Ek keer eindelik terug tot die land van my vaders, Dominee,'' sê sy.

„Na die land van u vaders?''

Die ou vrou blik die leraar skerp aan. Hierdie man voor haar is die herder van die gemeente en sy dink nou daaraan hoe hy haar in die verlede heel selde kom besoek het. Sy kan sommer aan sy gesig sien dat hy nie eers weet waar sy oorspronklik vandaan kom nie. Daarom lig sy hom in:

„Ek is in die Noordweste gebore, Dominee; daar waar die wêreld half woestyn is, het ek oud geword en daar sou ek graag wil sterf.''

Die leraar dink 'n oomblik na.

„Het u nog kinders daar?'' vra hy naderhand.

Die vrou skud haar hoof.

„Nee, Dominee,'' antwoord sy, „dit was my enigste seun wat sy lewe hier in die myn gelaat het.''

Ingedagte pluk die leraar aan sy snor.

„U is al lank hier in die stad, nie waar nie?'' vra hy.

Die ou vrou leun effens vooroor. Haar houding is nou nog waardiger as voorheen en as sy met 'n enkele sinsnede antwoord, is dit kompleet asof sy die woorde wat sy uiter, al oor en oor in die verlede by haarself herhaal het net asof sy geweet het dat sy dit op hierdie geskikte oomblik só sou kon besig.

„Die dae van my vreemdelingskap, Dominee,'' antwoord sy „tel tien jaar.''

Die dominee glimlag.

„Was u dan altyd 'n vreemdeling hier gewees?'' vra hy goedig.

Toe verduidelik die ou vrou:

„Hier in die stad ken die mense my as die weduwee Goosen. Ek is vir hulle niks meer as net dit nie: die ou vrou wat met haar man en haar seun hier kom woon het, wat haar man hier aan die Dood moes afgee en so'n weduwee geword het . . . die weduwee Goosen.''

Sy swyg 'n oomblik. Dan vervolg sy:

„In die Noordweste, in die land van my herkoms, is dit anders, Dominee. Daar praat die mense nou, ná al die jare, nog van my as Marta, die medisynevrou.''

'n Trek van verwondering verskyn op die gelaat van die leraar.

„Ek het nooit geweet dat u, soos u dit noem, 'n medisynevrou is nie,'' sê hy naïef.

„Ek weet dit, Dominee,'' antwoord die ou vrou; en dan verwyt sy die leraar: „U het my ook so heel selde kom besoek.''

Die predikant glimlag verleë.

„U praat die waarheid, Moedertjie,'' beken hy en vervolg: „Maar u het my nou baie nuuskierig gemaak. Moet ek uit u woorde aflei dat u siekes daar in die Noordweste gedokter het?''

Die weduwee Goosen knik bevestigend.

„Ek het baie siekes al in my lewe behandel,'' sê sy trots. „Ook het ek al meer mense genees as baie dokters in hierdie stad. Om te dokter was my lewenstaak gewees.''

„En hier in die stad?'' vra die leraar. „Het u hier ook siekes behandel?''

Die vrou skud haar hoof en antwoord:

„Baie selde, Dominee. Die mense hier glo nie in my nie.''

„Ja?''

„Party glo net in die dokter, maar die meeste van dié wat ek ken, het die Kerk van hulle vaders verlaat en ander gelowe aangehang; hulle glo nie in medisyne nie.''

„Ek weet van hulle,'' bevestig die leraar, „in hierdie omgewing waarin u woon, is baie van hulle.''

„Al die jare wat ek hier gewoon het, het ek gevoel soos een wat nutteloos op die aarde is'' vertel die weduwee verder. „Ek het my dae ledig deurgebring, want hier was selde 'n sieke wat my rate nodig gehad het. Hier sien niemand, soos in my eie wêreld, na my op nie. Dis iets wat my baië kwel. Dis 'n groot waarheid dat die ouderdom met sy gebreke gouer kom as jy nie meer jou beroep kan beoefen nie. Die ou liggaam is soos 'n graaf wat verroes as jy hom in die waenhuis laat lê; as jy heeldag met hom spit, dan verslyt hy naderhand, maar hy bly blink.''

Die leraar knik sy hoof asof hy volkome verstaan hoe die vrou voor hom voel. Tog is daar iets wat hom kwel.

„Maar wat sal dit u nou baat om na u wêreld terug te keer?'' vra hy. „U is tog te oud om nou nog daar in die wildernis siekes te gaan dokter.''

Vir die eerste keer sedert die koms van die dominee glimlag die vrou.

„As ek eers tussen my eie mense is en my beroep kan beoefen, sal ek weer jonk voel,'' verseker sy byna opgeruimd.

Maar die leraar is nie tevrede nie.

„U moet goed nadink oor wat u wil doen, ou Moedertjie,'' sê hy. „Hier sal u daar waarskynlik beter aan toe wees as in daardie woestynwêreld waarna u terugverlang. Die mynowerheid sal u skoondogter seker 'n sommetjie geld uitbetaal. Ook sal sy miskien hier werk kan kry, en die Kerk sal sy plig teenoor u doen.''

'n Ernstige trek verdonker meteens die gelaat van die weduwee.

„Ek vra nie geld nie, Dominee,'' sê sy beslis. „Ek het net een begeerte: om terug te gaan na die plek waar ek hoort.''

„En as u teruggegaan het en vind dat u 'n vreemdeling in u eie land is, sonder 'n dak oor u hoof?'' vra die leraar ernstig.

„So-iets is nie moontlik nie,'' antwoord die vrou met groot beslistheid. „In my eie wêreld is baie gesinne wat Marta, die medisynevrou, met ope arms onder hulle dakke sal verwelkom.''

'n Tyd lank swyg die leraar. Dan vra hy nog:

„En u neem u skoondogter saam?''

„Ek neem haar saam, Dominee, net soos Naómie vir Rut,'' kom die antwoord sag.

'n Glimlag verhelder die gesig van die predikant.

„Waarlik,'' sê hy, „u sal net soos Naómi van ouds terugkeer.''

„Net soos Naómi,'' bevestig die weduwee. „En as die mense my daar verbaasd aankyk en vra: ,Is dit Marta, die medisynevrou?' sal ek ook kan antwoord: ,Noem my nie Marta nie, noem my Mara, want die Here het my baie bitterheid aangedoen. Vol het ek weggetrek en leeg keer ek terug'.''

Skielik staan die dominee op.

„U het baie moed, ou Moedertjie,'' sê hy, „en u geloof is groot.''

Lank nadat die predikant weg is, bly die weduwee Goosen nog op die grasperkie sit. Sy dink nou aan die tyd, drie, vier jaar gelede, toe die dominee se seun so ernstig siek was. Iemand het haar haarfyn van die siektetekens vertel. Toe het 'n groot begeerte in haar ontstaan om na die pastorie te gaan en die seun met haar eie kruiemiddels te dokter. Maar sy het dit nie gewaag om haar plan uit te voer nie. Sy het toe reeds so baie stelle afgetrap, dat sy nie die moed gehad het om haar dienste aan te bied nie. Daar is bevoorbeeld die geval van Andries Wessels se vrou. Toe die vrou gekla het oor die puisie aan haar lip, het haar skoondogter haar op 'n goeie dag daarheen geneem. Sy het die lip goed ondersoek en toe het sy aan die sieke gesê: „Vrou,'' het sy gesê: „ek wil jou nie bang praat nie, maar ek ken kanker as ek dit sien.'' Daarop het sy 'n pleister berei en dit op die lip geplaas. Maar 'n week later het Andries Wessels die dokter ingeroep. Die dokter het haar pleister geneem en by die kamervenster uitgegooi. Aan Wessels het hy gesê dat dit sommer gemors is. Die dokter het gedink dat hy baie slim is, maar hy was nie. Vandag is Andries Wessels se kinders wese.

Sy het baie sulke ondervindings hier in die stad gehad, dink sy, en daarom het sy destyds nie gaan aanbied om die

dominee se seun te dokter nie. Die leraar sou haar tog maar net soos al die ander behandel het.

* * *

'n Week later het die weduwee Goosen en haar skoondogter in die stad op die trein wat hulle na die Noordweste sou voer, geklim. En op die middag van die tweede dag ná hulle vertrek, het die trein langsaam deur die kaal vlaktewêreld wat die ou vrou met blydskap as die land van haar vaders herken het, gesukkel. Met verlangende oë het sy lank by die venster op die bekende streke uitgestaar. Maar naderhand het sy lomerig in die bank teruggesak. Haar ken het op haar bors gerus en haar oë het gesluit . . . .

Op die toegerankte stoepie van die mynwerkershuisie in die stad, het die weduwee Goosen gestaan. Dit was reeds somer, maar nog altyd het die poinsettia langs die muur blaarloos gestaan met sy rooi blomme fier omhoog gerig. Toe het sy gesien hoe mense met 'n sieke op 'n draagbaar deur die tuinhekkie aankom. Dit was 'n man wat op die draagbaar gelê het, uitgeteer en tot die dood toe siek. „Die dokters het alle hoop versaak,'' het die draers gesê, „en daarom bring ons hom nou na u.'' Sy het haastiglik kruie geneem en dit op die stoof laat trek. En terwyl sy nog besig was om die sieke te behandel, was daar skielik 'n groot gewoel in die straat voor die huisie. Honderde mense het daar saamgedrom en tientalle siekes na haar gebring. Nog voordat sy goed kon besef het wat gaande was, het die siekes in rye op die grasperkie en op die toegerankte stoepie gelê. En nog altyd het die gewoel van mense om haar toegeneem. Maar sy het nie haar kop verloor nie. Haar skoondogter het haar gehelp en hulle het meer kruie geneem en dit op die stoof laat trek. Een na die ander het hulle die krankes behandel. Toe bespeur sy ineens 'n vrou wat kanker aan die lip het. Dit was die vrou van Andries Wessels. Dadelik het sy 'n pleister berei en dit op die lip gesit; daarná het sy die vrou verseker dat sy binne 'n paar dae van die siekte genees sou wees.

Nou het die hele skaar wat die siekes gedra het, om haar saamgedrom. Hulle het by haar begin pleit dat sy nie die stad moet verlaat nie. Daar is duisende lydendes, het hulle gesê, en dit is haar plig om te bly en die siekes met haar wonderlike middels te genees.

Ineens het dit skemer geword, maar nog altyd het sy die skaar en die krankes in en om die huis gewaar. Ook was die

lug vol van die geur van die kruie wat op die stoof getrek het. Soos die geur van die veld was dit in haar neusgate.

Toe het haar seun van sy werk in die myn teruggekeer . . .

Met gekraak van remme en 'n skielike ruk het die trein tot stilstand gekom. Verward het die weduwee Goosen opgespring en by die venster uitgekyk. Toe het sy haar skoondogter haastig aan die arm gepak.

„Ons moet hier afklim,'' het sy uitgeroep.

Iemand het hulle die ystertrappe afgehelp en hulle bagasie deur die venster aangegee.

'n Oomblik later het die ou vrou en haar skoondogter alleen gestaan terwyl die trein by hulle verbyrammel. Verbaasd het die jong vrou om haar heen gestaar. Hulle was in die kaal, verlate veld; net eenkant het 'n afdakkie gestaan wat die spoorhalte aangemerk het. Vraend het sy haar skoonmoeder aangekyk.

Toe het die ou vrou in westelike rigting oor die kaal bulte heen met haar vinger gewys.

„Sien jy daar in die verte oor die randjie die yl rokie uit die skoorsteen opkrul, my kind?'' het sy gevra. „Dit is die opstal van Gert Theron. Ons sal daarheen loop. Gert sal die eerste wees om te weet dat ek teruggekom het.''

Nou was die jong vrou nog meer verbaasd as voorheen.

„U sal nooit tot daar kan loop nie,'' het sy teengestribbel. „Dis veels te ver.''

Maar die ou vrou het bly geglimlag.

„Ons kan ons bagasie maar solank hier in die afdakkie laat bly,'' het sy gesê. „Een van Gert se kinders kan dit later kom haal.''

Met 'n breë voetpad wat byna loodreg op die yl rokie in die verte afpeil, het die twee vroue nou aangestap. Die winterson het laag oor die randjies in die Weste gehang en 'n koel luggie het die geel grassade begin roer. Êrens in die omtrek het 'n bees gebulk.

Angstig het die jong vrou om haar heen geblik soos sy langs haar skoonmoeder aanstap; die verlatenheid van die vlaktewêreld het ineens swaar op haar gedruk en 'n beklemmende gevoel het haar oormeester.

Die ou vrou het daar niks van gemerk nie.

„Ruik jy ook die geur van die veld?'' het sy eenmaal gevra. „Ek verbeel my al dat ek kruie wat op die stoof staan en trek, ruik.''

Die jong vrou het nie geantwoord nie. Sy het ineens hewig verlang om terug te wees in die stad waar sy getoë is en waar sy groot geword het.

Maar in die hart van die weduwee Goosen het dit gejubel, want sy was terug in die land van haar vaders en sy het geweet dat die tyding van haar koms more, oormore oor die hele uitgestrekte Noordweste sou versprei. Tot by die verste veeposte sal die een aan die ander die groot nuus vertel:

,,Marta, die medisynevrou, het teruggekeer.''



# DIE ONBEKENDE TWEEGEVEG

J. KRUL

*Geluk en ongeluk ry in dieselfde slee.*—Russiese spreekwoord.

DIE fatale uur het gekom. Ek het dit lankal verwag. Onmiskenbare voorgevoelens het my die sekerheid gebring dat die beslissende botsing nie kan uitbly nie. Noudat ek die uitnodiging ontvang het, sal ek my nie lafhartig onttrek aan die duel nie. Seker, ek kan duisend verontskuldigings vind om nie te gaan nie en al die ekskuse sal genade vind in die oë van almal met wie ek in die daelikse lewe te doen het. Maar dit kom my voor dat 'n man hom nie altyd agter die omstandighede mag verskuil nie om hom sodoende te onttrek aan verpligtings wat vir hom 'n eresaak is. Hoe dit vir ander mense ook al mag wees, ek het op pad gegaan. 'n Troebele noodlotsdrang drywe my voort deur die nag. Die reëns het die pad verspoel. Die angssweet breek op my uit, want by elke stap wat ek doen, sak ek diep in die modder. Die deurweekte grond suig my voete vas. Dit maak my kwaad, want so vorder ek maar stadig. My woede styg tot verbystering. Vir niks in die wêreld wil ek te laat kom nie. Ek moet en sal die paal haal. Die eer gebied dit, die eer van 'n man wat tot 'n tweegeveg uitgedaag is.

Presies om middernag het die boodskap gekom. Dit was tegelyk uitnodiging en bevel, kort, streng en saaklik. „Ingenieur Ariëns Martini word vannag om eenuur voor sonsopgang verwag by die bome links van die ysterspoorbrug oor die Waaiboomspruit. Die sekondante is reeds gewaarsku.''

Ondanks die sekerheid dat die oproep vroeër of later moes kom, het die onheilspellende berig my tog hewig geskok. Ja, ek moet toegee dat die onvermydelike uitnodiging vir my tog nog te onverwags gekom het. 'n Angswekkende verrassing, hoewel ek die gang van sake lankal vooraf noukeurig bereken het. Maar die gebeurtenisse in die lewe werk dikwels so verbluffend dat hulle, eweas die menslike instinkte, alle wysgerige of matematiese formulering ontduik. Ek was siek, tot sterwens-toe siek, maar die skerp toon van die sinjaal het my so laat opskrik, dat ek alle reserwes van krag en wil waaroor ek nog beskik, vinnig gemobiliseer, die werksaamheid van my gees tot uiterste spanning opgevoer het.

Met koorsagtige haas maak ek voorbereidsels vir die onvermydelike tweegeveg. Een ondeelbare oomblik voel ek

regtig jammer dat my laaste opdrag, 'n nuwe ontwerp vir 'n groot spoorbrug, nog nie heeltemal klaar is nie. Wat sal die hoof van die tegniese afdeling daarvan sê? Maar die volgende moment lag ek om die kleinlike angs wat die alledaagse plig so dikwels vergesel. Ek het nou 'n ander taak te vervul.

Die plek van samekoms vir die tweegeveg is my baie bekend. Die ysterspoorbrug het ek self ontwerp en toe die brug opgerig is, het ek as ingenieur van die spoorweë toesig uitgeoefen by die bou. Langsaan die bos het ek gekampeer. Die grootste angs van my lewe het ek op daardie plek belewe. Nog ril ek van ontsetting as ek dink aan die more toe die opsigter my tent binnekom en rapporteer dat die brug se een steunpunt gedurende die nag omtrent drie duim gesak het. My berekenings het blykbaar gefaal. Watter smaad wag die ingenieur as by die uitvoering van sy werk sy berekenings faal! Op die ou end het ons die ding tog reggekry. Maar teen watter prys. Dae van angs en skrik en slopende inspanning. En daarná nog die vernederende woorde van die kommissie van ondersoek. Dit spook nog deur my kop noudat ek sukkel langs die pad, opgejaag soos in 'n benoude droom. Dat dit nou juis dié plek moes wees wat my teenstander uitgesoek het vir die geveg. Hy moet van my smadelike misrekening geweet het. Maar hoekom doen ek dan so baie moeite om na die doemwaardige plek te jaag? Hoekom kan 'n mens hom nie lekker laat wieg op die deining van wisselende gevoelens en lus nie, sonder om hom te bekommer oor die al of nie denkbeeldige gevare en angs oor wette, regulasies en plig of die gesag van kommissies van ondersoek, wat tog nooit verstaan nie dat slegs dié mense wat werk, foute kan begaan.

'n Brug het twee steunpunte nodig. Sy spanning en draagkrag kan ek bereken. 'n Brug het 'n doel. Maar wat van die lewe? Die lewe van ingenieur Ariëns Martini? Nee, selfs die ingenieur kan sy lewe nie bereken nie. En die doel? Dis die lewe self. Wat kan 'n mens anders sê? Maar tewens bewys die armoedigheid van die antwoord die nutteloosheid van die vraag. Die probleme bly bestaan. Die worsteling van die rede met die instinkte duur voort en die verdediging van die verstand teen die aanstormende gevoelens is maar van min waarde. Ja, nee, nadink verswak en die rede maak laf. Wie gaan filosofeer oor die lewe se doel, begin al met twyfel en is geneigd om 'n geskikte doel vir die onberekenbare lewe uit te vind. Die filosofie van die gemaklike leunstoel. 'n Goeie ding vir mense vir wie die sosiale kwessie opgelos is. Ek weet nie hoekom ek nie eerder daaroor gedink het nie, maar plotse-

ling het ek besef dat slegs die roekelose daad verlossing bring. Daarom jaag ek na die brug. Daar lê my verwaarloosde taak wat nuwe betekenis kry in my lewe. Ek het alle wysgerige stelsels bestudeer en die skamele konklusie van my moeisame ondersoek is slegs verbysterende onsekerheid. Van een ding is ek egter oortuig: die redeneerkuns stel ons in staat om met volkome berusting alle rampspoede te dra . . . van ander mense. Die man wat krampagtig vashou aan die een of ander filosofiese stelsel, dié se kop lyk op 'n kaserne waar sy gedagtes goed gedril en keurig in die maat ekserseer. Maar 'n mens wat sy tyd verspil met blokkiesraaisels of hondewedrenne is nie alleen niks minder nie, maar bowendien skep hy die geleentheid om gelukkiger te lewe. Altans, hy is nie vasgebind aan doodstywe dinkformules nie. Dis hom nog veroorloof om spontaan te handel en die lewe te neem soos dit is. Ek daarenteen het baie stofwolke opgewerp en toe gekla dat ek nie kan sien nie. Maar nou gaan ek my bevry van alle vooroordeel. Droom ek, of droom ek dat ek droom? Maar dan staan 'n mens naby sy ontwaking. Ek is seker, ek droom nie. Want in drome het ons nie so gou ons daelikse filosofie byderhand wat ons so dikwels in benarde situasies 'n skyn van bevredigende uitkoms kan gee nie. Nee, dis nie 'n koorsdroom nie, dis juis 'n droom wat in vervulling gaan. Dit moet die werklikheid wees met die towerkrag van 'n droom. Ek is Ariëns Martini, ingenieur by die Rykspoorweë wat nou soos 'n arme sukkelaar in die nag swoeg en wegsak in die modder om die uiteindelike voldoening te kry. 'n Man wat die steunpunt gaan vind. My besluit is geneem. Dit klink maar baie eenvoudig, dog om 'n besluit te neem, daartoe behoort ook 'n bietjie ligsinnigheid. Die gewone, die pligsgetroue mens, die werkslaaf soos ek altyd was, moet wel roekeloos wees om 'n daad te doen wat nie in ooreenstemming is met sy alledaagse opvattings nie. Ek het besluit, ek, Ariëns Martini . . . Maar hoekom twyfel ek nou plotseling aan my eie naam? Wat makeer? Is dit moontlik weer 'n listigheid van die rede? Bespieëlinge egter het nie kans meer om my te keer nie. Ek gaan die voldoening smaak om wraak te neem op my eie lafhartigheid.

Daar lê die brug al. Die skimmige gestaltes wat uit die nagskemer opduik, is die sekondante. Nee, die filosoof wat gesê het dat die mens 'n soeker is wat nie weet wat hy soek nie, het kaf gepraat. Ek weet nou wat om te doen.

„Hier is die degen, Meneer.''

'n Skamper lag skater deur die nag. „Berei u voor vir die ergste. Voordat die son opkom, mag dit met u lewe gedaan

wees,'' klink dit dreigend uit die donker hoek. Dit prikkel my veginstink uitermate. Oormoedig skree ek terug: „Daar is manne wat dreig terwyl hulle bewe van angs. Maar mense wat bedreig word, verstaan die lewe deur die daad. Verspil nie woorde nie. Ek is op slag.''

Die helpers het toortse ontsteek. Spookagtige skaduwees beweeg in die grillige skynsels. 'n Vervaarlike gestalte kom vorentoe gestap. Magtig, dis dr. Van Galhuisen, die vervlakste leraar in die wiskunde aan die tegniese skool. Dis lanklaas dat ek u gesien het, meesterskermer! Ons gaan in posisie staan. Die degens kletter teen mekaar dat die vonke daarvan afspring. Maar wat gaan nou gebeur? Is dit die koors van die opwinding wat my parte speel? By die skynsel van die toortse sien ek duidelik dat dit nou eers die kommandant van my ou regiment is teen wie ek veg, dan weer is dit die voorsitter van die kommissie van ondersoek by die spoorweë. Ek word dol van woede. Watter duiwel gee hom die reg om van persoon te verwissel? Dis nie reg nie, dis nie eerlik nie. Dis 'n jakkalsstreek. Soos 'n besetene pareer ek die slae. Hoe lank duur die verskriklike duel? Dit moet 'n ewigheid wees. Ha, daar kry ek die goeie kans. Ek voel 'n vernielende oerdrif na sy uiterste konsekwensie drywe. Ek val onverhoeds uit en deursteek die doelwit tot my degen se handgreep stuit op my teenstander se bors. Bloed sypel daarlangs. Die groot voldoening kom. Die angs wat oorwinning is. Die sege van 'n verwoede spontaneïteit.

Maar op dieselfde moment word ek iets gewaar wat die duiseling van geluk laat omslaan in ontsetting. My teenstander is nie 'n man nie, dis 'n vrou. Maria? Elsebie? Violet? . . . Die grillige ironie van die noodlot wys Violet aan. Ek voel seer aan my hart. Bloed stroom uit my bors, want ook sy het in die onbeskryflike en ondeelbare oomblik vorentoe gestoot en doel getref. Bliksemsnel gaan dit alles. Ook sy het oorwin. Die degens dwarsdeur die hart, so val ons teen mekaar. Die laaste steunpunt. Dis of die skaamte om soveel vreemde teerheid ons omfloers. Die wêreld word helder verlig. Kan daar weelde wees in die nederlaag en tegelykertyd geluk om die sege? Die son gaan op. Die son . . . die son . . . Hoekom skyn die son so rooi vandag? Hoekom skitter daar so 'n onsegbaar wonderlike glans in Violet se oë?

In duisend kleure breek die wêreld stukkend. Dit skitter en flonker. Dit word een glans, een vloedgolf in mekaar gevloei wat die heelal deurstroom . . . „Arie Maartens'' . . . dié woorde kom as van ver. En plotseling besef ek met volkome helderheid: Ek is Arie Maartens, die ou Arie Maartens. Op hierdie

ontsettende en tog so geluksalige oomblik sien ek deur die rooi skemer heen die verheerlikte uitdrukking op Violet se gesig, 'n glimlag verraai verlange na geluk en die innige sekerhede van die eerste jeug.

* * *

Vooroor, met sy kop op sy arms, lê ingenieur Maartens oor sy tekentafel. Sy vingers omklem die tekenpen soos 'n rapier. Dis of hy slaap. Sy kollegas van die tegniese afdeling roep hom. Hulle stoot hom aan. Maar hy beweeg nie. Hy sal nooit weer beweeg en berekenings vir spoorbrugge maak nie. Hulle rig hom versigtig op en sien met verbasing die uitdrukking op sy gesig. 'n Wonderlike glimlag van geluksaligheid en intense droefenis tewens. Hulle verstaan dit nie. Wat weet hulle ook af van Arie Maartens se onbekende tweegeveg? Hulle skud hulle kop instemmend en met die vereiste meewarigheid toe die dokter kom en praat van 'n alledaagse geval van hartverlamming, erg begryplik op sy leeftyd en vir iemand van sy konstitusie.



# GELOOF OF ONDERSOEK? [1]

LEO FOUCHÉ

ALMAL weet hoe die Franse Protestante in 1685 òf hul geloof moes versaak òf uit hul geboorteland moes vlug. Wat was nou eintlik die grond-onderskeid, die fundamentele verskil tussen die begrippe ,,Protestant'' en ,,Katoliek''? Die meeste leke het maar vae denkbeelde hieromtrent en voel hulle onbekwaam om hierdie diepgaande en uiters skerpsinnig gevoerde teologiese stryd suiwer op meriete te beoordeel.

Sonder om ons met teologiese en filosofiese diepsinnighede te verbyster, kan ons tog dié verskil verstaan — danksy 'n voorval, dramaties genoeg om as stof vir 'n toneelstuk te dien, en so tipies Frans, galant, fyn gemanierd, teatraal en tewens dood-ernstig in bedoeling, dat dit alleen in Frankryk kon gebeur.

Dit was die beroemde ,,Colloque,'' of debat, in 1678 gevoer tussen die twee vermaardste kampioene aan weerskant, Bossuet vir die Katolieke, en Claude vir die Protestantse Kerk. Tien jaar tevore het die beroemde maarskalk De Turenne hom laat bekeer deur Bossuet, wat net so beroemd was soos die toonaangewende figuur onder die Franse Katolieke kerkmanne.

Nou wil 'n niggie van Turenne, mej. De Duras, haar Oom se voorbeeld volg, maar sy wil eers die hele saak goed uitgepluis sien eer sy besluit. Haar hoë rang maak die saak rugbaar, en dit word gereël dat sy 'n debat sal aanhoor tussen twee gesaghebbende leiers van die twee kerke.

Twee nasionale figure tree nou in die bres, elkeen vir sy Kerk, om die weifelende juffrou te woord te staan en presies te verklaar wat hulle geloof is. Biskop Bossuet was die aangewese kampvegter van die Katolieke. Sy geleerdheid was net so groot soos sy welsprekendheid; hy was fyn, geslepe, 'n mensekenner en geroetineerde howeling. Niemand kon beter die vroulike hart ontroer of haar verstand oormeester nie. Vir die Protestantse standpunt sou verskyn die ewe beroemde predikant en teoloog, Claude, erkende leier van sy Kerk en woordvoerder van sy teologie. Minder wêreldsgesind as Bossuet, minder welsprekend selfs was hierdie man, maar 'n grondiger student en 'n denker van logieser aanleg as sy

1) Prof. Leo Fouché was so vriendelik om, na aanleiding van die Hugenote-herdenkingsfeeste, hierdie artikel oor die begrippe ,,Protestant'' en ,,Katoliek'' in die sewentiende eeu te skrywe.

opponent. Bossuet het later self gesê dat Claude 'n man was, „qui parlait avec netteté et avec force, et qui enfin poussait les difficultés aux derniéres précisions.''

Voordat die debat begin, het Bossuet eers aan juffrou De Duras uitgelê wat die gesag van die Kerk (die leer van outoriteit) beteken. Die enigste middel om twiste te beëindig, verklaar hy, is om na die Kerk self te luister. Die individu kan nie alleen beslis nie; hy moet hom vereenselwig met die hele liggaam. Maar watter liggaam dan, watter Kerk is die egte? Die antwoord is eenvoudig: die enigste en ware Kerk kan alléen dié een wees wat nooit beskuldig kan word dat dit gevorm is deur afskeiding nie; dié een wat bestaan het vóór enige afskeiding en waarvan al die afskeidings plaasgevind het. Kortom, dié Kerk deur Christus gestig en as Sy Kerk bestempel in Sy Woord.

„Die werk van Jesus Christus is ewig. Die Kerk, gegrond op die belydenis van die geloof, sal altyd bestaan . . . sy bediening sal altyd bestaan. Die Kerk sal bind en ontbind tot die end van die wêreld, sonder dat die Hel dit sal kan belet. Die Kerk sal nooit ophou om die volke te onderwys nie.''

Die dispuut het, so te sê, in twee bedrywe afgeloop. Die eerste het gegaan oor die gesag. In hierdie debat, wat vier uur lank geduur het, probeer Bossuet om Claude te laat erken dat die Protestante self glo aan 'n soort outoriteit wat 'n end maak aan stryery oor geloofspunte. Behendig siteer hy uit Protestantse geskrifte en bewys hoe, as daar stryd kom in die kerkraad, die twis verwys word na die Ring, voorts van die Ring na die Provinsiale Sinode, en eindelik daarvandaan na die Nasionale Sinode. Hier word finaal besluit, in die laaste instansie direk uit die Woord van God. Indien iemand hierná nog sou stry, sou hy uit die kerk verwyder word.

Claude kon dit nie ontken nie. Hy ontken egter dat Protestante en Katolieke die begrip „gesag'' op dieselfde manier uitlê. Die gesag van sinodes, verklaar Claude, is te vergelyk met dié van ouers of magistrate, nuttig en eerbiedwaardig, hoewel albei ouers en magistrate kan fout maak. So ook die Sinode; dié kan ook verkeerd wees. „God alleen is onfeilbaar.'' Niemand ter wêreld kan mens dwing om sy Kerk te glo — asof dit God self is—net bloot op grond van die eenvoudige bewering nie. 'n Christen moet gebruik maak van die rede, die verstand, wat God ons gegee het, om die Heilige Skrif te verklaar.

Gretig gryp die Biskop nou hierdie bekentenis aan, en ontwikkel die konsekwensies daarvan. Die individu mag dus

dink dat hy persoonlik die Heilige Skrif beter kan begryp as ander, selfs as Algemene Konsilies en die ganse Kerk? Sou dus 'n vrou of 'n eenvoudige onkundige kan glo dat hy of sy die Woord van God beter begryp as 'n hele Konsilie?

Bedaard maar beslis antwoord Claude: „Ja."

Dit was die einde van die eerste bedryf. In die laaste sou dit gaan oor: geloof of ondersoek. Bossuet probeer nou om Claude te laat erken dat die geloof vóór alles moet gaan en onmoontlik kan volg op die ondersoek. Sou Claude bv. wil beweer dat as iemand vir die allereerste keer die Bybel in hande kry, hy dan eers moet gaan ondersoek of dit werklik geïnspireerd is? Indien ja, dan twyfel so-iemand immers of die Evangelie die waarheid is of 'n fabel?

Claude antwoord: Hy wat die Evangelie die eerste keer in hande kry, „twyfel" nie; hy is eenvoudig *onkundig*. Hy het wel hoor vertel van die Bybel, maar hy weet nog nie wat dit is nie. Alleen nadat hy die Skrif gelees het, kom die Heilige Geloof in hom op. „Die kind," vervolg Claude, „wat Bybelversies opsê, praat soos 'n papegaai sonder te verstaan wat hy sê."

„Kortom," sluit Claude, „diegene wat die Evangelie ontvang het, bly tot tyd en wyl God die geloof aan hul gewete geopenbaar het, eenvoudig *katkisante*."

Diep geskok roep Bossuet nou uit: „Om liefdeswil moenie so praat nie! Katkisante! Hulle is Christene. Hulle is gedoop; hulle het in hulle die Heilige Gees en die ingebore geloof!"

Hy vind sulke beskouings skandalig. Hy glo dat elke Christen voordat hy ooit die Skrif gelees het, in staat is om te verklaar: „Ek glo dat die Heilige Skrif die Woord van God is, soos ek glo in God Self." Immers die Kerk leer dit vir hom, en hy glo aan die Kerk. Hy glo dit trouens deur die genade van die Doop.

Wat dink mnr. Claude dan van die Doop? Beteken dit dan niks? Moet iedereen dan geleer word soos 'n ongelowige; moet ons vir hom sê: „Hier is die Bybel; lees dit, ondersoek dit. Ek glo wel dat dit van God geïnspireer is; die Kerk glo dit ook. Maar die Kerk kan verkeerd wees!" Hierdie soort onderwys verwek weersin en walging en lei reguit na die ongeloof.

Nou is Claude in die hoek geja. Hy moet nou beken dat 'n gedoopte nie noodwendig 'n Christen is nie. Sy antwoord kom, gevat en verpletterend: „Die Griekse Kerk, die Armeniërs, die Etiopiërs is almal gedoop net soos ons. Deur die Doop en die Heilige Gees het ons die ingebore geloof, waarvan U so

pas gepraat het. Elkeen van ons het ook die Heilige Skrif ontvang van die Kerk waarin hy gedoop is. Waar nou elkeen van ons van sy eie Kerk die Skrif ontvang het, sou ons verder, volgens u redenasie, boonop ook blindelings moet ontvang al die verskillende interpretasies daarvan? Dis immers 'n argument wat uitloop op die stelling dat elkeen moet bly soos hy is, en dat alle godsdienste goed is!''

Dronkgeslaan deur hierdie meestergreep gaan Bossuet opsy. Hy bid, en toe hy weer die woord voer, bewe hy van aandoening. Die afvalliges, hervat hy, wat Claude daar genoem het, glo in valse kerke; maar hulle glo tog ten minste. Claude leer dat 'n mens selfs die egte nie moet glo nie, sonder ondersoek vooraf. Hier weerspreek die Protestante dus al die ander Christene.

Hy herhaal en verduidelik sy vraag in die haarfyn-presiese bewoording: Die Christen wat nog in onkunde leef omdat hy nog nie self die Skrif ondersoek het nie, is dus „comme un infidéle'' (soos 'n ongelowige)?

„Ja,'' antwoord Claude dramaties.

„Genoeg, Meneer,'' sluit die Biskop dan af. „Ons kan op dié manier vir ewig stry. Ons het van weerskante alles gesê. As ons voortgaan, sou ons eenvoudig weer begin.''

Dit was die end van die debat, hoewel die stryd natuurlik nie daarmee op 'n end was nie. Uit die betoë kom die verskilpunte tussen die twee Kerke duidelik voor die dag: die Katoliek glo in die gesag van sy Kerk en eis geloof vóór ondersoek; die Protestant verwerp die kerklike gesag en eis die reg van individuele ondersoek vir elkeen.



# VOLKSPOËSIE

S. J. DU TOIT

DIE titel van my voordrag openbaar meteen sy inhoud. Volkspoësie! Dit wil sê: Poësie van en deur die volk, die groot gemeenskap, die gewone man. As sodanig is dit na vorm en inhoud eenvoudig, regstreeks op die man af — 'n soort gemeenskapskuns; dit word verstaan en waardeer deur die hele gemeenskap, ook deur die eenvoudigste van hart. Dit is onpersoonlik; die naam van die digter is heel dikwels nie bekend nie. Wie was bevoorbeeld die digter van „Het daghet uit den oosten," om 'n beroemde ou volkslied te noem; van „Groenlans Straatjies"; van „Vat jou goed en trek Ferreira," selfs van „Sarie Marais"? In sekere sin is so 'n volkslied die skepping van die hele „singende gemeente," wat daar gedurig aan toevoeg of van weglaat — wat dit 'n gedurige vernuwingsproses laat ondergaan.

Teenoor hierdie poësie van die gewone burger, volkspoësie, waar Jan en alleman sy skeppingsdeel aan het, staan die poësie van die stadsmens, van die stedelike kultuur, die sogenaamde kunspoësie. As sodanig rig laasgenoemde hom tot 'n uitgelese geselskap, tot 'n seksie met 'n sterk-gespesialiseerde geestesontwikkeling. Dit dra dus in mindere of meerdere mate amper 'n esoteriese karakter. Vir die man op straat, vir die man agter die ploeg, is Shakespeare, Milton, Vondel onwaardeerbaar; vir die groot massa met 'n laag-normale of onder-normale intelligensie, nog meer. Die kunspoësie is as 't ware 'n soort kodeskrif, begryplik alleen vir diegene wat die sleutel daartoe besit, d.w.s. die gilde van die lettereters. Hierdie poësie dra 'n sterk persoonlike aksent; sy strewe is bewus die voortbrenging van kuns. Vandaar die benaming kunspoësie, 'n term waarin „kuns" dikwels vervang kan word deur „gekunsteld" of „kunsmatig."

Ons kan die verhouding ook nog anders stel. Al wat menslik is, verander: dit het die geskiedenis ons geleer. Magtige ryke, en gepaard daarmee hoogontwikkelde kulture, het die een ná die ander ontstaan, omhoog gestreef en vergaan. Een ding is daar slegs wat te midde van die lotswisselinge van volke, konstant gebly het en dit is die landman, die boer, die *peasant*, en sy landlewe. Waar Babilon gestaan het, en Nineveh, die groot stad, — waar daar nou van die Farao's se magtige ryk niks oorbly as net die ruïnes van hul grootheid, daar dryf nog

die boer sy osse en beploeg hy sy lande presies soos hy dit gedaan het, eeu-in, eeu-uit, voordat Nineveh, Babilon of Memphis ooit bestaan het. Aan hom het die opkoms en verval van die magtige en pragvolle stedelike kulture so goed as niks verander nie.

Die geskiedenis leer ons dat kuns en lettere 'n hoogtepunt bereik gewoonlik alleen daar waar die stadswese tot 'n hoë graad van ontwikkeling gekom het. Homerus, Sophokles, die middeleeuse minnistrele, Shakespeare — het gedig in die skaduwee van vorstelike howe of vir kunsliewende aristokratiese kringe — in 'n gekunstelder omgewing dus as dié van die boer. En tog is daar weinig vorme van kuns, van poësie, bevoorbeeld, aanwesig in hierdie steedse of hoofse vorme, wat ook nie al sedert onheuglike tye in kiem onder die boere, die volk, bestaan het nie. Ons kan dit seker nie ver mis hê nie as ons die kultuur van die stad beskou as die blom wat bloei op die boom van die boerelewe: Die blom verwelk en vergaan, maar die boom bly staan. Die kuns van die stadsmens is in werklikheid net soos hy en sy stad, 'n ontwikkeling tot meer artifisiële vorme van wat reeds eeue lank in eenvoudiger vorm in die eenvoudiger gemeenskap van die volk geleef het. Die plek van hierdie volkspoësie kan moeilik deur kunspoësie gevul word. Dan eers word 'n volk geestelik arm, wanneer die kuns van die stad daarin slaag om dié van die land te vernietig.

As tipiese verteenwoordigers van die volkspoësie wil ek noem:

(a) Die sprokie, storie, vertelsel of verhaal;
(b) die rympie (bv. die raaiselrym, spot- en tergryme, uittelrympies e.a.);
(c) die lied (arbeidsliedere, dansliedere, minneliedere ens.).

Hiermee, hoop ek, het ek die agtergrond geskets waarteen ek graag wil hê dat ons die hele verskynsel van die volksliedjie moet sien.

In sy proefskrif, *Arbeit und Rhythmus,* het Karl Bücher 'n jaar of twintig gelede 'n verrassende teorie verkondig. As aanleidende oorsaak van die ontstaan van volkspoësie en van poësie in die algemeen as oer-uiting van die menslike gees, verkondig hy daar sy arbeid-en-ritme-teorie. Uit arbeid word ritme gebore en uit hierdie ritme die lied. Ritme, in die algemeen, word gekenmerk deur 'n gelykmatige, reëlmatige afwisseling van sterk en swak, of andersom. Sonder so 'n afwisseling, geen ritme. Ons tref hierdie ritme aan deur die

hele natuur; die opeenvolging van die seisoene, van dag en nag, die klop van die hart, alles geskied ritmies.

Dit is verder opmerklik dat elke liggaamsbeweging minstens uit twee elemente bestaan, 'n sterkere en 'n swakkere, die spanning en inkrimping van die spiere. By 'n werk dus soos pik, kap en dors met 'n dorsvleël, waarby dieselfde beweging gedurig herhaal word, ontstaan vanself die eerste vereiste vir ritme, nl. die gereelde afwisseling sterk-swak, gepaard gaande met die heffing en daling van die werktuig. Hoe meer gekoordineerd hierdie bewegings word, d.w.s. hoe meer ieder volgende spierspanning resp. spierkrimping aan die vorige in duur en intensiteit gelyk word, des te meer ritmies en outomaties word die werk. Die liggaamsbeweginge self is geluidloos; hulle het dus geen toonritme. Maar by die arbeid kan dit gebeur dat die geluidlose liggaamsritme hoorbaar gemarkeer word deur die in aanraking kom van die werktuig met die voorwerp van bewerking: die pik, byl of dorsvleël veroorsaak 'n duidelik waarneembare geluid.

Hierdie arbeidsritme kan verder nog versterk word, of by geluidlose werk vervang word, deur die menslike stem. Die geluide wat so deur die arbeider uitgestoot word, is dikwels ongeartikuleer; maar naas hierdie inhoudlose ejakulasies kan woorde en sinne hulle later voeg, met die gevolg dat die oorspronklike sinlose natuurklanke òf heeltemal verdring word òf nog slegs as keerrym of refrein in die arbeidsliedjie bewaar bly. Daar is dus 'n geleidelike ontwikkeling van sinlose natuurklank tot lied. Die resultaat is die arbeidsliedjie soos ons dit by byna alle volke in mindere of meerdere mate aantref.

'n *Sine qua non* vir die ontstaan van arbeidsliedere is dus hande-arbeid. Onder primitiewe volke waar maal, dors, spin, weef ens. nog met die hand verrig word, bestaan en ontstaan arbeidsliedere vandag nog. Dink maar aan ons eie inboorlinge, waar liedjies gedurig onder die arbeid geïmproviseer word. („Die baas is goed, die baas is groot.") In lande waar die masjien die hand vervang, sterf arbeidsliedere uit, soos in die Europa van vandag. Uit Finland, Letland en Littaue, waar die handmeul veel later in gebruik gebly het as in Wes-Europa, haal Bücher 'n aantal maalliedjies aan. Van al die arbeidsliedere is hierdie genre wat tyd en ruimte betref, die verste verbreid. Die Ou Testament maak al melding van die lied van die malende vrou. Van al die vorme van arbeid was maal met die handmeul miskien die swaarste. Dit is dikwels gebruik as strafmiddel toegepas op weerspannige slawe. Die geskiedenis van die blinde Simson lewer ons daar 'n voorbeeld van. Die

primitiefste vorm van die handmeul vind ons in die bekende maalklip van ons inboorlinge, wat eenvoudig uit twee stene bestaan waarvan die een oor die ander gestoot word. 'n Verdere ontwikkeling daarvan kry ons waar die een steen 'n slinger kry — die oervorm van ons koffiemeul. Bekend uit hierdie genre van poësie onder die Grieke is een uit Lesbos wat vir ons deur Plutarchus bewaar is,

*Maal, meul, maal,*
*Want ook Pittakos maal,*
*Groot Mytilene se heerser.*

Dit is natuurlik maar sporadies dat ons sulke volksliedjies in die letterkunde van die Oudheid aantref, maar hulle is vir ons 'n vingerwysing op wat daar aan volkspoësie gegroei en gebloei het in die krioelende swoegende massa van die volk, die blomme op hul lydensweg, die gras en struikgewas aan die voet van die hoë bome van die kunspoësie waarvan alleen die toppe vir ons sigbaar gebly het in die wêreld van geboekstaafde dinge.

Uit die Germaanse oudheid is bekend die Grottasöngr, 'n lied waarin die geskiedenis vertel word van die twee reusedogters Fenja en Menja wat aan die hof van koning Frothi kom en deur hom tot slavinne gemaak word. Sonder slaap moet hulle vir hom dag en nag goud uitmaal op die meul Grotti. Per slot van rekening maal hulle 'n leër uit wat vir Frothi in die nag oorval en dood. Al malende sing hulle die lied. Half word die twee meisies met die twee knersende meulstene vereenselwig en word hul sang die lawaai van die malende meul Grotti self.

*Thaer Thut thutu:*
*thognhorfinnar:*
*„legjum luthra,*
*lettum steinum.''*
*Bath hann en meyjar,*
*at thaer mala skyldu.*

*Hul skreeu die lawaai*
*van die lawaaiende meule;*
*laat ons oprig*
*die meulkas,*
*in beweging sit*
*die stene!''*
*Nog meer beveel hy*
*dat die meisies moet maal.*

Van alle arbeid is dié van die handmeul miskien die eentonigste en die hardste, soos reeds aangetoon. Die werk is gewoonlik deur vroue verrig. Vandaar dat dié liedere so dikwels uiting gee aan die smart van die vrou wie se werk dit is, soos in die volgende liedjie uit Littaue:

*Ruis maar, ruis maar,*
*Meulestene!*
*My was 't of maal ek nie alleen nie.*

*Alleen tog maal ek,*
*Alleen tog sing ek,*
*Alleen tog draai ek aan die slinger.*

*Waarom min jy,*
*O tere jon'ling,*
*My, 'n armsaalge meisie?*

*Jy het geweet,*
*O liefste jong'ling,*
*Dat ek voorwaar in 'n hof nie sit nie.*

*Tot aan die knieë*
*Diep in modder,*
*Tot aan die oksels*
*Diep in water . . .*
*Armsalig is my dae!*

'n Ander liedjie uit Letland klae:

*Meulesteentjie, groue steentjie,*
*Kon jy in die see nie dreun nie,*
*Met die see se rots nie groei nie,*
*In die see se sand nie draai nie,*
*Liewers as hier in ons kamer?*

*My verskram die steen die hande,*
*Gryp die steen se stof die bors aan,*
*Vyl die steen se ryp die vingers,*
*Skaaf die slingerhout die hande.*

Treffend is ook die volgende klaaglied van die getroude vrou. Ná die huwelik kom baie maal die ontnugtering, dit het sy ook ondervind:

*Toe hy gevry het, praal die vreemde,*
*In die meule l a a t hy maal.*
*Noudat ek sy vrou geword het—*
*My twee hande is die meul nou.*

In hierdie trant tref ons die lied van die malende vrou die hele wêreld oor aan. Maar daar was ook ander bedrywe wat hul tipiese liedere gehad het; so is daar spin-, weef-, was-liedere en andere. As 'n lied wat tuishoort by die vlasbewerking kan 'n liedjie geld wat by ons ook bekend is of was, nl. *Die Mol*:

*Ek loop daar op die strand,*
*Ek loop daar op die strand,*
*Ek loop daar op die polka strand,*
*Die hof-laf, lief-laf polka strand*
*Ek loop daar op die strand, ens.*

'n Spinlied is waarskynlik weer die in ons kinderjare nog welbekende:

*Op die aarde staan 'n boom.*

Telgeskiedenisse is hulle ook weleens genoem.

Die getal arbeidsliedere wat elders opgeteken is, is legio. By ons is hulle vrywel onbekend, as hulle ooit bestaan het. Wat ons hier wel verteenwoordig vind, is die wiegelied, wat kan beskou word as die arbeidslied van die kinderkamer. Terwyl die moeder die kindjie in die wieg skommel of in haar arms sus, sing sy:

*Doedoe, baba, doedoe,*
*Baba moet maar slapies,*
*Anders kom paaiboelie aan,*
*Ou paai wil vir baba vang.*

Die getal wiegeliedjies oor die hele wêreld is legio. Ek noem hier nog een uit een van die Nederlandse dialekte —

merk op „wig'' vir kind, en „witte wywe,'' 'n soort towerhekse waarmee moeders hul kinders bang maak: Vertaal lui dit ongeveer so:

*Doedoe, doedoe, kleine wig,*
*Slaap nou soetjies, ogies dig.*
*Witte wywe, ek sal jul slaan,*
*Kom jul by die wiegie staan.*

Of in die oorspronklike:

*Suja, suja, lutke wicht,*
*Saope seute, eugskes dicht.*
*Hunewive, ek zal di slaan,*
*Kums du bi de huja staan.*

Laat my hier enkel nog herinner aan die kniedeuntjies, dinge soos „Hurte, hurte, perdjie,'' „Also ry die here,'' „voordat ek afskeid neem van die „lutke wicht,'' die kind by moeder tuis om hom enige jare later aan u voor te stel as lopende en pratende, rymende wese, digter op eie wieke.

Die kind groei op en staan weldra teenoor die Natuur, die Natuur wat sy fantasie bevolk met weses van gelyke beweging as hyself. Hy verstaan die taal van insekte, diere en dinge.

Die opgroeiende kleintjie het reeds die eerste moeilikhede van die taal oorwin; by die leer hiervan het wiegeliedjies en rympies geen geringe rol gespeel nie. Hy kan nou self loop en dit verruim sy wêreld; dit voer hom ver buite die enge grense van wieg en kinderkamer en bring hom in direkte kontak met die natuur. In hierdie paradys ken die verbeelding geen perke; lewenslose voorwerpe word deur die kinderfantasie met denkbeeldige lewe gevul. In diere en plante sien die kind weses van gelyke beweging as hyself; die sprekende en dinkende diere van sy sprokies vind hy in dié van die werklikheid terug, en in die gesang van voëls en die gebalk van die esel meen hy woorde te onderskei. Werklustig roep die trein:

*Bokkapater, sout en peper,*
*Gee my stoom dan loop ek beter!*

So'n vrag bokkapaters sal 'n mens seker eerder aantref in die woeste wêreld van die Karroo: hier by ons is die lading meestal van 'n ander gehalte en roep die trein:

*Sakke, pakke, sout en peper,*
*Gee my stoom dan loop ek beter.*

„Sakke en pakke'' is miskien iets te vanselfsprekends vir ons skip van die woestyn, die donkie, om nog woorde oor te mors. Hy interesseer hom liewers in dinge wat buite sy swoeglewe om lê:

*Hier tel ek 'n knipmes op!*
*Dis myne!*
*Dis myne!*

Of hy soek in die Bybel sy troos:

*Abram, Isak, Jakop,*
*Twaalf seuns, al twaalf, al twaalf!*

Die talrykste is by ons die voëlryme. Die *tarentaal* roep:

*Bankrot, bankrot, bankrot.*

Die klein kalkoentjie loop en kla:

*Siek! siek! siek!*

Die korhaan weer vloek:

*So wragtie! So wragtie! So wragtie!*

In die reël egter is voëls en diere baie minder lakonies: Die vlakpatrys roep om wyn:

*Kelkie wyn, kelkie wyn!*

Die bergpatrys uit hom al in 'n volsin:

*Katjiepiering, bring die kierie!*

Die swartkraai sit osse en dryf:

*Haal uit die oog! Haal uit die oog!*
*Potberg! Potberg! Hot hou! Hot hou!*
*O, die wa val om!*

Grommend voer die paddas aan die walkant hul gesprek:

*Nr. 1. Ek het 'n rok aan! Ek het 'n rok aan!*
*Nr. 2. Hy's te kort, hy's te kort!*
*Nr. 3. Trek hom uit, trek hom uit.*
*Nr. 4. Rek, rek.*

Ook van die kant van die kind word soms tergrympies aan voëls en diere gerig. Wonderlik natuurgetrou soms. Aan die adres van die laksman, wat altyd sit en roep:

*Ek is kwaad, ek is kwaad, ek wil hang!*

is die volgende rympie gerig:

*Jannetjie Fiskaal,*
*Sit op die paal,*
*Sy hoed is stukkend,*
*Sy kop is kaal.*

In die Europese volkspoësie is honderde van die rympies opgeteken waarin voëls toegespreek word. Ter toeligting noem ek hier nog twee Nederlandse:

1. Op die koekoek:

*Kokuit,*
*De luie guit,*
*De geelvink broeit zijn eier uit.*

2. Op die ooievaar:

*Ooievaar, lasige poot,*
*Haal de kikkers uit de sloot,*
*Steek ze in je lange bek,*
*Maak se dood met trekke, trek,*
*Tot ze roepen: Kwekke, kwek.*

Ook op sy maat, sy vriende en vyande is die kind gewoond om spot- en tergrympies te maak, kwelspreuke soos hulle soms genoem word, op „Jan" is daar baie; ek noem hier een:

*Jan Makapan,*
*Die duiwel agteraan,*
*Die satan keer hom voor,*
*By die poskantoor.*

Sannie:

*Sannie, Sannie,*
*Van oom Jannie,*
*Sy wil graag slim wees,*
*Maar sy kannie.*

Fourie:

*Piet Fourie,*
*Byt aan sy knie,*
*Dan sê hy nog „wie''?*

Van Blerck:

*Piet van Blerck,*
*Styf en sterk,*
*Gou by die bak,*
*Maar lui by die werk.*

Goed bekend is ook die tafelgebedjies waarvan kinders hulle soms bedien. By ons is Biesie, biesie, bame'' die enigste een wat ek ken. Van die talryke voorbeelde in Nederland haal ek hier die volgende een aan:

*Moeder Mary, bid voor mij,*
*Dat ik een dik stuk brood kry,*
*En dat onze Vader zoet*
*Daar ook boter en kaas op doet.*

Eindelik noem ek hier nog die bekende luiaardrympie:

*Maandag maak ek klaar*
*Om Dinsdag aan die werk te raak.*
*Woensdag is ek siek,*
*Donderdag werk ek niet;*
*Vrydag is daar Slamse kerk;*
*Wie die duiwel wil dan Saterdag werk?*
*En Sondag is daar weer kerk.*

'n Egte Suid-Afrikaanse rym, met die idee van vlugheid daarin eintlik 'n teenhanger van die vorige is:

*Antjie, my kind,*
*So gou as die wind,*
*Maandag getroud,*
*Dinsdag 'n kind;*
*Woensdag gedoop,*

*Donderdag geloop,*
*Vrydag gespeen,*
*Saterdag weer een.*

Dié dinge is verbasend interessant, en ons sou die voorbeelde kon vermenigvuldig, maar ons spoed ons na die piekniekled, waarmee ons meer direk in aanraking kom met die lied as arbeidsgenre. Want immers, hier het ons ook weer 'n geval van die ritmiese begeleiding van liggaamsbeweging. Veral is die piekniekled Afrikaans en ruim ontwikkel.

Naas die eintlike piekniekled, wat die draaispeletjie (rondedans) begelei, wil ek eers hier noem 'n paar liedjies wat gesing was in verband met die soenspeletjie: Hiervan is een van die oudste en eerbiedwaardigste die vroeër alombekende:

*„Kom patertjie buig jou swarte dop.''*

Van ander liedjies wat ander spele as ringdanse begelei het noem ek verder nog „Daler, die daler, jy moet wandel'' en „Ek slaan so op my trommeltjie,'' „So rikketikketik my trommeltjie,'' albei ook liedjies wat nie in ons land ontstaan het nie.

Dan volg daar 'n hele reeks wat seker in ons land ontstaan het:

1. Vat jou goed en trek, Ferreira.
2. Rokkies wil sy dra,
   Maar niemand kyk daarna.
3. Aai, aai die witborskraai.
4. Staan, poppie, staan.
5. Pollie, ons gaan Pêrel-toe.
6. Wat maak oom Kalie daar?
7. Die jong wat die koei oppas,
   die trap in die askoek vas.
8. Die dae toe ek nog 'n jongmeisie was,
   Toe steek ek my bolla met 'n pendoring vas.
9. Jannewarie ry tog stadig,
   Die bruidjie word al aardig.

Die egte dans is altyd deur ons Kalvinistiese voorouers veroordeel. Miskien is dit daarom dat dit vandag moeilik is om dansliedjies in dieselfde hoeveelheid en verskeidenheid aan te tref as wat die geval met die piekniekliedjies is. Soms is ons piekniekliedjies maar verkapte of gedegradeerde dansliedjies: wat vroeër die werktuig van die volwassenes was, word later die speeltuig van die kinders (slingervel, pyl en boog).

Miskien juis hierom, omdat hulle dit as kinderspeelgoed beskou het, het die rei- en ronde-dans, d.w.s. die piekniekliedjie meer genade in die oë van ons strenge voorouers gevind.

Van die ou dansliedjies noem ek o.a.:

Jan Pierewiet.
Oompie Lodewyk.
Polka hier en Polka daar.
O, brandewyn laat my staan.
Oorkant die spruit daar staan 'n blom.

Dikwels was die Hottentot met sy viool die siel van so 'n dansparty en moontlik ook die digter van meer as een van die dansliedjies. Hy is net so trots op sy viool of ghitaar as die boer op sy sanna:

*So hier en daar,*
*Jou doringblaar,*
*Waarom maak jy my hart so naar?*
*So hier en daar die ou kitaar,*
*Die ou kitaar is kant en klaar.*
*Eer julle oud word, stom en grys,*
*Het ek jul die ou kitaar kom wys.*
*So hier en daar die ou kitaar,*
*Die ou kitaar is kant en klaar.*

Eer julle oud word, stom en grys! Hierdie Hottentot-digter was 'n profeet: die dag sou aanbreek dat ons ons as te deftig en volwasse sou beskou vir die eenvoudige volkslied van ons vadere.

Met die danslied staan ons feitlik nog op die gebied van die arbeidslied, waar die melodie gewoonlik hoofsaak is, en die woorde bysaak. Met die sogenaamde minnelied betree ons 'n ander gebied. „Koudlei-liedjies'' het prof. Boshoff hulle genoem, omdat dit die gewoonte was om hulle te sing tussen die danse terwyl die pare gearmd in die kring omwandel om af te koel en die stof te laat wegtrek. Baie van hulle was Hollandse volksliedjies soos *Die nonnetjie en die riddertjie, Die kinders van konings, Groenlandstraatjies, Mooie meisies, Mooie bloeme, Skuinstamboer, en Malbroek.* Die liedjies wat vir die „Ons Kleintji'' gedig is, staan nog sterk onder hierdie invloed. Later, met liedere soos *Gertjie, Mamma ek wil 'n man hê,* begin hulle al meer 'n Afrikaanse stempel dra, wat die taal betref. Geleidelik kruip ook die Engelse invloed in (Gertjie, Die kat kom weer, Sarie Marais.)

Dit was nog die eeu van ouderwetse dinge, maar tog 'n wonderlike tyd, want toe het ons mense nog gesing, spontaanweg. Dit was die tyd voordat ons deftig en skaam geword het. Met die opdroog van hierdie fontein, het die droogte gekom, die sieledorheid van 'n volk wat nie sing nie. Ons probeer om van die Afrikaner weer 'n singende volk te maak. Ons slaag daar nie in nie. Is die rede nie miskien die feit dat ons dit beproef van die kant van die kunspoësie uit nie, die kunspoësie wat nie vir die massa deug nie? Dit is opvallend dat meer as een van ons digters weer begin skep het uit die bron van ons ou volkspoësie. Ek dink hier aan Leipoldt met sy *Siembamba,* aan poginge van Langenhoven en Marais, aan *Die Wagtertjie stap* van Van den Heever en ander. In die letterkunde van die buiteland is dit juis die gedigte wat 'n volkskundige agtergrond het, wat as liedere dikwels so 'n blywende plek by die volk verower het. Ek sluit af deur u 'n paar in vertaling te lees.

'n Aloue volkskundige motief is dié van die skone dog wrede towermeisie wat die seeman na sy verderf lok met haar aangrypende sang. Ons vind dit al in die motief van die Sirenes by die Grieke. Heine het 'n soortgelyke sprokie by die Duitsers, as 't ware soos 'n edelsteentjie in goud gevat, met sy welbekende ballade, *Die Lorelei,* wat ek u in vertaalde vorm hier ten beste wil gee.

### *DIE LORELEI.*

---

*Wat moet tog my droefheid beduie,*
*Ek voel my so alleen,*
*'n Sprokie uit oeroue tye*
*Klink sag deur my weemoed heen.*

*Die lug is koel, dit word donker,*
*En rustig vloei die Ryn.*
*Die steile bergtop flonker*
*In awendsonneskyn.*

*Omhoog in die aandskyn se luister*
*Sit 'n meisie wonderbaar,*
*Haar siersels blits teen die duister,*
*Sy kam haar goue haar.*

*Met 'n goue kam, kam sy haar hare,*
*En sing 'n lied daarby.*
*Dit het 'n wonderbare,*
*Geweldige melody.*

*Dit gryp met wilde vervoering*
*In sy skepie die skipper aan.*
*Hy merk nie die water se roering,*
*Slegs haar ligtende beeld sien hy staan.*

*Ek glo onder golfies se kringe,*
*Lê skipper en skepie vergaan,*
*En dit het met al haar singe,*
*Die Lorelei gedaan.*

By Goethe kry ons die motief van die Elwekoning wat kinders op dieselfde wyse lok. Ek bedoel hier sy bekende *Erlkonig.*

## *DIE ELWEKONING.*

---

*Wie ry daar so laat deur storm en wind?*
*Dit is 'n vader met sy kind.*
*Hy vat die knapie soo styf in sy arm,*
*Hy hou hom veilig, hy koester hom warm.*

*„My kindjie berg bang sy gesiggie, vir wie?"*
*„Sien Vader die elwekoning dan nie?*
*Die elwekoning met kroon en sleep?"*
*„My kind, dit is 'n newelstreep."*

*„Kom mee, lief kindjie, kom met my,*
*So heerlik is dit waar ek bly.*
*Veelkleurige blomme groei aan die strand.*
*Van goud gaan jou kleed wees uit moeder se hand."*

*„My Pappie, my Pappie, is Pappie dan doof*
*Vir wat Elwekoning my saggies beloof?"*
*„Bly stil, wees rustig maar, my kind.*
*In dorre blare suisel die wind."*

*„Kom jy, lief kindjie, met my saam?*
*My dogters ken almal reeds jou naam.*
*My dogters dans voor in die nagt'like rei,*
*Hul wieg jou, en dans en sing so bly."*

*„My Pappie, kan Pappie dan glad nie gewaar*
*Elwekoning se dogters in die donker kol daar?"*
*„My seuntjie, my seuntjie, ek sien dit heel goed,*
*Die ou-gras skyn geel aan die rantjie se voet."*

*„Jou skoonheid bemin ek, my siel is ontsteld,*
*En as jy nie wil nie, gebruik ek geweld.”*
*„My Pappie, my Pappie, nou vat hy my raak!*
*Elwekoning het my seer gemaak!”*

*Die vader skrik, hy ry soos die wind*
*En hou in sy arm sy kreunende kind.*
*Bereik sy plaas in bange nood.*
*Die kind lê in sy arms dood.*

Eindelik weer van Goethe, nogeens ’n lokgeskiedenis, uit die folkloristiese gebied van die see met sy meermanne en meerminne. Hier is dit ’n visser wat bekoor word deur die lied van die meermin: die bekende gedig *Der Fischer.*

## *DIE VISSER.*

---

*Die water ruis, die water rol,*
*’n Visser sit daarteen.*
*Tuur na sy dobber vredevol,*
*Koel tot in murg en been,*

*En voor sy voet en voor sy oë*
*Skei fluks die vloed in twee,*
*En ruis blink-nat ’n vrou na bo*
*Waar wit die golwe vee.*

*Sy sing hom toe, sy spreek hom toe:*
*„Jy lok die see se goed,*
*Met mensekuns en menselis,*
*Op na die dood se gloed.*
*Og, as jy tog soos vissies wis*
*Hoe mooi’s die see se grond,*
*Jy styg na onder soos jy is,*
*En word dan eers gesond.*

*„Duik nie die liewe son se lig,*
*Die maan nie, in die meer?*
*Keer golwe-uad’mend hul gesig*
*Nie dubbel-skoner weer?*

*Lok nie die hemel rein en lig,*
*Die vogverklaarde blou?*
*Lok jou jou eie aangesig*
*Nie af in eeu'ge dou?"*

*Die water ruis, die water rol,*
*Spoel sag sy naakte voet.*
*Sy hart swel van verlange vol,*
*Of hom sy liefste groet.*
*Sy spreek hom toe, sy sing hom toe.*
*Nou is dit met hom klaar.*
*Half streef hy teen, half sink hy heen,*
*En is nooit weer gewaar.*



Die waarde wat Nederlands as vormende mag vir die Afrikaanse taal behou het, blyk baie duidelik as mens na die toespraak luister van 'n Afrikaner wat net Engels en Afrikaans lees. Hy worstel met anglisismes en beweer maklik dat Afrikaans geen „terme" het nie. Afrikaans kry rasegtheid, diepgang en gespierde uitdrukkingskrag by almal wat hul Afrikaanse lektuur aanvul met Nederlandse boeke.

* * *

Die verskyning van die fyn-sielkundige drama Hiléne (*Aimer* is die Franse titel), van Paul Géraldy, uit die Frans bewerk deur die Vereniging vir die Vrye Boek, vestig opnuut ons aandag op 'n belangrike saak waarvoor Professor Haarhoff al vir jare pleit. Dit is die groot behoefte wat daar by ons bestaan aan goeie, kunsinnige, noukeurige vertalings. Dit is die enigste manier om die wêreld se kultuurrykdomme te laat vloei deur die porieë van ons eie taal. En watter rykdom en vergelykingsmoontlikheid sal dit nie uiteindelik beteken nie! Ons het 'n dringende behoefte aan 'n goedversorgde vertalingsreeks van die groot filosowe. Vir ons kritiek sal dit meer as heilsaam wees en genoeg intekenare behoort vir so'n skema gevind te word. Ons wysgere kan gerus daarmee begin! Ook wat klassieke kunswerke betref, is dit nie genoeg om te sê dat daar goeie Engelse vertalings voor bestaan nie. Ons wil dit in ons eie taal lees, want ons weet wat dit vir ons Afrikaanse gees sal beteken wat hom uitdruk deur middel van *Afrikaans*.

# Kan ons van 'n „Engelse Letterkunde in Suid-Afrika" Praat?

R. F. A. HOERNLÉ

IN die jongste *Jaarboek van die Afrikaanse Skrywerskring* (1938), het my vriend en kollega, professor J. Y. T. Greig, 'n belangrike artikel oor bogemelde vraagstuk gepubliseer. Hy kom daarin tot die gevolgtrekking dat 'n letterkunde nòg deur die skrywer se onderwerpe, nòg deur sy geboorte of woonplek, nòg deur sy nasionaliteit gedefinieer kan word, maar alleen deur die taal wat hy gebruik. Neem bv. die bekende Duitse romanskrywer, Hans Grimm, outeur van *Volk ohne Raum,* wat deur die Nazi's hoog op prys gestel word. Hy het jarelank in die Oostelike Provinsie van die Kaap gewoon en gewerk; en op grond van die kennis van ons land en volk, wat hy destyds opgedoen het, het hy uitstekende romans en kortverhale oor Suid-Afrikaanse onderwerpe geskrywe (soos bv., *Der Richter in der Karn; Die Olewagen Saga,* e.a.m.) Volgens Greig se teorie, behoort sy boeke nie aan ons Suid-Afrikaanse letterkunde nie, maar is dit 'n bydrae alleen tot die Duitse letterkunde. Elke boek wat deur die medium van die Duitse taal geskrywe is, al is sy skrywer ook geen Duitser van bloed en burgerskap nie, behoort tot die Duitse letterkunde gereken te word. Stel jou voor dat 'n Hollander of 'n Japanner die Duitse taal vir hul wetenskaplike publikasies handhaaf — en dit het gebeur — dan is hul werke 'n deel van die Duitse wetenskaplike letterkunde. Dit lyk vir my die redelike implikasie te wees van die beginsel dat letterkunde deur taal gedefinieer moet word, en deur niks anders nie.

Laat ons 'n bietjie verder met hierdie definisie eksperimenteer om dit te toets. Hoe sal ons *vertalings* klassifiseer? Die Duitse vertaling van C. M. van den Heever se *Somer* is ongetwyfeld in sekere sin 'n bydrae tot die Duitse letterkunde, maar die boek bly tog 'n deel van die Suid-Afrikaanse letterkunde, en die doel van die vertaling is om die Duits-lesende publiek met 'n uitstekende verskyning in die Suid-Afrikaanse letterkunde bekend te maak. Of dink aan prof. T. J. Haarhoff se Afrikaanse vertalings van Homeros en Vergilius en ander Griekse en Latynse digters; of aan Langenhoven se Afrikaanse vertalings van die Engelse vertalings van Omar Khayyam. Seker word die kultuur van die Afrikaanse volk tog daardeur

verryk: deur sy eie taal maak die Afrikaner dus kennis met die meesterstukke van ander volke en kulture. Maar hierdie verryking is alleen moontlik omdat die vertaalde stuk 'n deel van die vreemde letterkunde bly, en nie 'n deel van die Afrikaanse letterkunde word in dieselfde sin as 'n oorspronklike Afrikaanse gedig nie. Upton Sinclair is 'n Amerikaan; sy skryftaal is Engels; sy boeke is in meer as veertig tale verwerk —aan watter letterkunde behoort hulle nou eintlik? Kan dieselfde boek tegelykertyd tot meer as een letterkunde toegereken word?

Maar daar is nog 'n snaakser moeilikheid as dié wat ons so pas bespreek het. Greig self trek konsekwent uit sy definisie die resultaat dat daar nie so-iets soos 'n „Engelse letterkunde in Suid-Afrika" is nie, omdat die boeke wat Suid-Afrikaners in Suid-Afrika oor Suid-Afrika deur die taal-medium van Engels skrywe, of wat Engelse besoekers van Suid-Afrika (soos bv. Pringle, of Kipling, of Francis Brett Young) oor Suid-Afrikaanse onderwerpe skrywe, almal aan die *Engelse* letterkunde toebehoort (saam met Kanadese, Australiese en Amerikaanse boeke), en dat die *Afrikaanse* letterkunde dus die enigste is wat werklik as 'n *Suid-Afrikaanse* letterkunde beskou kan word.

Maar al gee ons ook vir die oomblik toe dat Engels nie in dieselfde sin as Afrikaans 'n Suid-Afrikaanse taal is nie, dan is daar tog *ander* tale waarvan die gebruik tot Suid-Afrika beperk is net soos die gebruik van Afrikaans. Daar is die verskillende Bantoe-tale, waarvan sommige nou aan die begin van hul letterkundige loopbaan staan. B. D. Vilakazi se bundel Zoeloe-gedigte wat deur die Universiteit van die Witwatersrand gepubliseer is, sou myns insiens net so goed kan aanspraak daarop maak as om 'n bydrae tot die „Suid-Afrikaanse" letterkunde beskou te word as die gedigte van Totius, of Van den Heever, of Leipoldt, e.a.m.

Suid-Afrika is 'n land met 'n veelheid van rasse en tale. As ons dit so wil hê, kan ons enige taal wat *alleen* deur bewoners van Suid-Afrika gehandhaaf word, as 'n „Suid-Afrikaanse" taal bestempel. In hierdie eng-beperkte sin sal Engels dan nie 'n „Suid-Afrikaanse" taal wees nie. Maar dan het Zoeloe net so veel reg as Afrikaans om as 'n „Suid-Afrikaanse" taal geklassifiseer te word: die aantal mense wie se moedertaal Zoeloe is, is groter as dié wat Afrikaans praat. „Suid-Afrikaanse" letterkunde moet dan so gedefinieer word dat dit verskillende letterkundes insluit—Afrikaanse letterkunde, Zoeloe-letterkunde, Xhosa-letterkunde, e.a.m. Ek weet nie of dit Greig se mening is nie, maar logies blyk dit uit sy definisie

# AS SO 'N PORTRET OP U TAFEL STAAN . . .



## . . . dan moet daar 'n SANLAM-POLIS in u laai wees!

Onderwyl u werk het u gedurig die beeld van u geliefdes, vir wie u arbeid tog bedoel is, voor u. VANDAG beskerm u werkkrag hulle—vir die TOEKOMS sal 'n Sanlam-polis dit doen, indien die voorsienigheid dit so beskik dat u hulle dan nie verder kan versorg nie. U liefde vir hulle beteken 'n verantwoordelikheid, en dit is tog so maklik om hierdie verpligting na te kom. Doen dus vandag nog navraag omtrent die voordelige en goedkoop Lewensversekering wat SANLAM u aanbied — vandag nog, want more is dit miskien te laat.

# S A N L A M

*Suid-Afrikaanse Nasionale Lewens Assuransie Maatskappy, Beperk.*

**Takkantore:**

JOHANNESBURG: Loveday-straat 29.

PRETORIA: Salisbury-gebou, St. Andriesstraat 222.

Hoofkantoor: KAAPSTAD, Waalstraat 28.

te volg. Aan die ander kant volg dit ook dat generaal Smuts se *Holism and Evolution* en Sol T. Plaatje se *Muhdi* — net omdat altwee in Engels geskrywe — aan die Engelse letterkunde behoort, wat nie „Suid-Afrikaans'' is nie, nieteenstaande die feit dat Smuts 'n Afrikaanse boereseun is en Plaatje 'n Suid-Afrikaanse naturel. Dit kom hierop neer: „Suid-Afrika'' is slegs 'n *aardrykskundige* of anders 'n *politieke* begrip, en dis nie toepaslik om „Suid-Afrikaans'' as 'n byvoeglike naamwoord met „letterkunde'' te verbind nie, veral op grond van 'n definisie wat letterkunde deur middel van tale klassifiseer. Want daar is nie so-iets soos 'n „Suid-Afrikaanse'' taal nie: daar is net 'n groot aantal verskillende tale wat in Suid-Afrika gebruik word. Een van hierdie tale is Engels, maar dit verskil van Afrikaans, Zoeloe, en ander tale in Suid-Afrika gebruik, omdat dit 'n wêreldtaal is wat ook buite Suid-Afrika gebruik word. Ek kan nie sien dat hierdie aardrykskundige onderskeid van letterkundige waarde of belang sou wees nie.

Laat ons die probleem van nog 'n ander oogpunt benader. Hoe staan dit met ander kunste? Hulle verskil van mekaar en van die letterkunde deur die media wat hulle gebruik. Die medium van letterkunde is taal; dié van skildery is kleur en lyne; dié van beeldhouwerk is marmer of brons, ens.; dié van die musiek is klank en ritmiek. Afgesien van tale, is al hierdie media *internasionaal*. Ons kan nie Franse of Duitse, Engelse of Afrikaanse, kleure en tone en steensoorte onderskei nie. En tog vind ons in die beroemde kunsmusea van Europa die skilderye en beeldhoustukke na nasionale „skole'' geklassifiseer: 'n Hollandse skool, 'n Spaanse, 'n Engelse, ens., net soos ons ook van Duitse, of Italiaanse, of Russiese komponiste praat.

Hierdie klassifisering is nie op grond van verskil van medium toegepas nie, want die medium is dieselfde. Klassifiseer ons op grond van die kunstenaar se ras of bloed? Nee, want daar is, bv., Franse komponiste wat, soos Offenbach, van Duitse en selfs van Duits-Joodse afkoms is. Op grond dan van staatsburgerskap? Ja—maar dis tog nie die hoofsaak nie. Want kuns is 'n kultuurverskynsel, en kultuur is iets anders as staatsburgerskap of bloedverwantskap. Mense van verskillende rasse en volke kan tot dieselfde kultuurkring behoort. Dis egter 'n uitsondering: gewoonlik word 'n mens se kultuur deur sy geboorte bepaal — hy groei op as lid van sy volk en vereenselwig hom met die kultuur van sy volk. 'n Kunstenaar is ook 'n lid van sy volk, en al is hy ook nog so „oorspronklik,'' bly hy tog in kulturele samehang met sy volk vasgebonde.

Van hierdie oogpunt beskou, sou ek beweer dat Greig se definisie van letterkunde as deur *taal* alleen bepaal, die kulturele karakter en kenmerkende aard van letterkunde veronagsaam. Taal is 'n deel van kultuur, maar kultuur is 'n ryker en voller begrip as taal, en dieselfde taal kan 'n deel van meer as een kultuur wees. Amerikaanse kultuur bv. is nie meer identiek met Engelse (of Britse) kultuur nie, ofskoon albei nuanses van „Europese" (of „Westerse") kultuur is, en albei die „Engelse" taal gebruik. Seker is die samehang tussen die kultuur van Engelssprekende Suid-Afrikaners en die kultuur van Engeland nog baie nouer as die samehang tussen die kultuur van die Engelssprekende Amerikane en dié van Engeland. Maar daar is tog 'n onderskeid, en die Engelssprekende afstammeling van 'n 1820-neersetter voel hom in Engeland, sodra hy daar is, as 'n Suid-Afrikaner en nie as 'n Engelsman nie.

My betoog kom dus op hierdie gevolgtrekking neer. Suid-Afrika is 'n land met 'n veelheid van rasse (of volke), tale en kulture. Die naturelle het oorspronklik hul eie nie-Europese kultuur gehad, en het dit nog, ofskoon hulle nou 'n proses van kulturele assimilasie van die Europese beskawing ondergaan. Europese kultuur bestaan in Suid-Afrika uit twee hoofnuanses, d.w.s., 'n Afrikaanse vorm en 'n Engelse vorm. Die kultuurvorm van die Afrikanervolk het ongetwyfeld meer eiendomlikheid en selfstandigheid as dié van Engelssprekende Suid-Afrikaners, en daardie eienaardigheid word deur die Afrikaanse taal versterk en ondersteun. Dis moeiliker vir Engelssprekendes om dieselfde peil van „kenmerkendheid" te bereik, want hul Engelse taal is 'n wêreldtaal wat hulle laat verbonde bly met Engelssprekendes oor die hele wêreld en wat hulle vir kulturele invloede van die hele Engelssprekende wêreld (selfs van die Verenigde State) toeganklike maak as die Afrikaners. Maar Engelssprekende Suid-Afrikaners is tog op pad om hul eie kultuur op te bou, net soos die Amerikane dit gedoen het, en die Kanadese, Australiërs, e.a.m., besig is om dit te doen.

Ek wou graag hierdie opvatting van dinge met 'n argument uit Greig se eie mond ondersteun. Hy beweer dat letterkunde „die onvergeetlike uitdrukking van menslike ervaring is," en gaan voort met die verklaring dat „die Suid-Afrikaansheid van 'n Suid-Afrikaanse digter nie afneem as hy oor 'n katoenfabriek in Lancashire of oor 'n veld vol klaprose in Sjina dig nie." Hierdie onderwerpe word net so „Suid-Afrikaans" as 'n „Bolandse wingerd of die Slag van Bloedrivier" deur in 'n Suid-Afrikaanse gedig beliggaam te word.

Maar waarin bestaan die „Suid-Afrikaansheid'' van 'n gedig oor 'n katoenfabriek in Lancashire? As ek Greig se teorie reg verstaan, kan dit alleen in die taal van die gedig bestaan, en dan alleen as die taal Afrikaans is, want 'n Engelse gedig, selfs oor die Voortrekkers en deur 'n Engelssprekende Suid-Afrikaner geskrywe, behoort nie aan Suid-Afrika se letterkunde nie, maar aan dié van die Engelse taal.

Hierdie nadruk op taal alleen is m.i. oordrewe. Ek sou letterkunde liewers in verband met kultuur beskou en dit in daardie samehang definieer. Dit kan ons doen deur terug te gaan na Greig se eie woord „ervaring.'' Sal ons nie die kern van die saak bereik as ons Suid-Afrikaanse letterkunde as die „onvergeetlike uitdrukking van ervaring van Suid-Afrika'' opvat nie? Ek bedoel daarmee die ervaring wat 'n mens opdoen van die land en die nasies van Suid-Afrika, van sy geskiedenis, en tradisies, van sy probleme en die verhoudinge tussen sy verskillende bewoners, ens.; en ek wou verder byvoeg dat dit die ervaring van 'n mens behoort te wees, wat hom met Suid-Afrika vereenselwig, wat Suid-Afrika liefhet en wat Suid-Afrika wil vertolk, in die eerste plek vir sy mede-Suid-Afrikaners, en dan ook vir die res van die wêreld. Op hierdie wyse sal ons 'n soliede kern van Suid-Afrikaanse letterkunde verkry, wat sy wortels diep in die aarde van ons Suid-Afrikaanse lewe geskiet het. As ons eers so'n letterkunde besit, kan ons dit later verryk deur gedigte oor klaprose in Sjina en katoenfabrieke in Lancashire, altyd op die voorwaarde dat die digter vas in die bodem van ons Suid-Afrikaanse lewe geanker is. Anders sal sy gedigte nie die gewenste karakter van „Suid-Afrikaansheid'' besit nie.

Van hierdie oogpunt beskou, kon ek nie beweer dat Pierneef, of Tinus de Jongh, of Erich Mayer 'n hoër graad van Suid-Afrikaanse gees in hul skilderye aan die dag lê as Engelssprekende skilders soos Pilkington of Roworth nie. En die „ervaring'' wat deur Sarah Gertrude Millin in haar *God's Step-children* of *The Sons of Mrs. Aab*, beliggaam word, blyk vir my net so suiwer Suid-Afrikaans te wees as bv. die ervaring waaraan C. M. van den Heever in *Droogte* of Jochem van Bruggen in *Ampie* uiting gee. Dis waar: die ervaringe verskil, maar Suid-Afrika is 'n veelsydige land, en maak 'n veelheid van ervaringe moontlik wat ewe eg „Suid-Afrikaans'' kan wees. Ons kan nie verwag dat die ervaringe van 'n Engelssprekende stadsbewoner in alle opsigte eners sal wees met dié van 'n

plattelandse en Afrikaanssprekende boer nie; en nog minder kan ons verwag dat Suid-Afrika deur die oë en gevoelens van 'n naturel gesien en ervaar, presies so sal lyk of voel soos 'n blanke dit in Suid-Afrika belewe. En tog kan al hierdie verskillende ervarings, wat opkom uit die Suid-Afrikaanse lewe en belewinge en uitgedruk word in literêre vorm, 'n bydrae van die Suid-Afrikaanse letterkunde uitmaak, al mag die taal van die uiting Afrikaans, Engels, of 'n Bantoe-taal wees.



# Met die Oor op die Grond

PEARL BUCK, winner van die Nobelprys en voortreflike prosaskryfster, het in 'n lesing, „The Chinese Novel," wat sy verlede jaar voor die Sweedse Akademie gehou het toe die hoogste literêre onderskeiding aan haar opgedra is, in die loop van haar rede die volgende boeiende, oorspronklike samevatting gegee van wat gewoonlik die „skeppende instink" van kunstenaars genoem word:

> *"The creative instinct is, in its final analysis and in its simplest terms, an enormous extra vitality, a super-energy, born inexplicably in an individual, a vitality great beyond all the needs of his own living — an energy which no single life can consume. This energy, then, consumes itself in creating more life in the form of music, painting, writing, or whatever is its most natural medium of expression. Nor can the individual keep himself from this process, because, only by its full function, is he relieved of the burden of this extra and peculiar energy — an energy at once physical and mental, so that all his senses are more alert and more profound than another man's, and all his brain more sensitive and quickened to that which his senses reveal to him in such abundance that actually overflows into imagination. It is a process proceeding from within. It is the heightened activity of every cell of his being, which sweeps not only himself, but all human life about him, or in him, in his dreams, into the circle of its activity."*

# DIE ONDERSKEIDING VAN DINGE

A. H. MURRAY

*„En die verskrikte, skelle skreeu van 'n benoude aap,*
*half-mens, half-dier*
*smeek sterwensbang om digby God te slaap."*

—C. M. VAN DEN HEEVER in *Die Oerwoud.*

TOE God die mens geskape het, het Hy hom vervloek met die goddelikheid van Sy Eie Wese. Hy het die mens gemaak sodat hy sy klein en private wêreldjie kan oorskry; Hy het hom 'n self transenderende, heelal-bespieëlende gees gegee wat die perke van eie engelagtigheid oortree en die heelal in hom opneem na Sy Ewebeeld. Plato beskrywe die mensegees as die mikrokosmos van die volheid van die staatslewe, en Leibniz, die grootste ná Plato, kom op dieselfde gedagte terug as hy beweer dat elke gees die ganse heelal in homself opneem en in sy gees weerspieël. Vanweë sy selftransendensie is die mens na aan God; die heelal is syne en die volheid daarvan. En nou verkeer hy in die skaduwee van die vloek van sy heerlikheid en gaan hy soos 'n verdwaalde god te midde van sy skatte. Deur alle eeue heen is die sigselftransenderende volheid van die mensegees die trots en die wanhoop gewees van die digter en die denker en voel die mens hom te klein om sy grootheid te dra.

Elke poging wat aangewend is om leiding deur die doolhof van sy rykdomme te gee, het hom verder gevoer en ook verder mislei; elke liggie wat aangeslaan is, vererger die diepere duisternis. En dit is uit die aard van die saak noodwendig dat sy onkunde met sy wetenskap moet tred hou in 'n ewige kringloop; want die mens bevat in hom 'n dualisme. Hy is van die hemel en uit die aarde. En na mate sy pogings om homself te verklaar uit die aarde is, raak hy verwyder van die hemel; en na mate hy van 'n suiwer geestelike standpunt uitgaan, word sy kennis nutteloos vir sy lewe. Die dualisme hoef geen antagonisme te wees nie; as dit 'n noodwendige teenstrydigheid meebring, sou die menselot hard wees en sy idealisme 'n bespotting. Aarde en hemel moet in die mens tot eenheid kom, want albei is uit die weldadigheid van God. Maar as die kennis wat verkry word, nie die skaduwees moet vermeerder nie, moet heldere onderskeidings tussen dinge gemaak word. Daar moet onderskei word tussen die onsterflike enkelvoudigheid van die mens en sy gemeenskapsaard; tussen sy moraliteit

en sy nasionalisme, en tussen sy nasionalisme en sy religie. Wanneer hy helderheid oor hierdie sake het, sal hy weet watter van sy skatte hy aan die keiser verskuldig is, en watter aan God.

Ons lewe in by uitstek 'n filosofiese tydperk, want die kritiek van ons tyd is 'n beginsel-kritiek wat soek nie na die blote verskuiwing en reorganisasie van ons materiële omgewing nie, maar na nuwe waardes en nuwe waarderings van uitgangspunte. Na mate ons die probleme van individualisme en gemeenskapsaard, moraliteit, nasionalisme en religie van die een kant van die dualisme — die aardse — of van die ander kant — die geestelike — beskou, sal ons verklarings teenstrydig met die feite wees en ons lewensbeskouing vertroebel.

Want van onder af word die poging aangewend om die mens en die rykdom van sy siel te verklaar as die voortbrengsel van 'n proses van ontwikkeling wat ontstaan uit kragte wat van onder druk. Individualisme met sy gevoel van eie waarde word gesien as 'n fisiese ewewigtigheid; die gemeenskapsaard van die mens as 'n strewe na materiële selfbehoud; moraliteit word die rasionalisasie van 'n stryd om die lewe; nasionalisme die teken van 'n staat van *bellum omnium contra omnes;* en die religie 'n vreesagtige ontvlugting van die werklikheid. Maar hierdie dinge is nie bloot fisies-gekondisioneerde reaksies nie, en die inspirasie van religie is nie ontvlugting nie — want dan sou die ontvlugting die werklikheid wees.

Ook die nuwere en verfynder verklaring „van onder'' — die nuwe naturalisme van die moderne sielkunde — gee 'n lig wat die skaduwees vermeerder eerder as verswak. En die vraag is nog of die lig van die empiriese sielkunde nie 'n dwaallig is nie, 'n verswakte weerkaatsing van die lig van naturalisme wat die ervarings van die gees uit verband bring en geensins deurdring tot die struktuur van die ervaring self nie. Morele strewe is nie die gevolg van sosiale kondisionering nie en die opoffering van die liefdesdaad is nie die aflossing van chemiese stowwe in die liggaam nie, nòg is die religieuse besieling en geluk die werking van 'n klier-reaksie. Om hierdie dinge te identifiseer, of in terme van mekaar oor te sit, is om die orrelpyp vir die lofsang van die gemeente aan te sien en die koster vir die predikant. Dit word al hoe duideliker dat die studie van die moderne sielkunde (in teenstelling met filosofiese ontleding) van geen nut vir die teoloog of predikant is nie, en van weinig, indien enige, nut vir die onderwyser. En dit lê voor die hand dat hierdie dinge nie baie met mekaar uit te make het nie, want die predikant en die onderwyser het met die gees van die mens

te doen en die pseudo-naturalisme van die psigologie kan, weens sy naturalisme, nie daar uitkom nie. Want die struktuur en die strukturele funksies van die gees is uit sy aard verskillend van dié van die liggaam — soos ons weet sedert die dae van Aristoteles, wat hierdie elementêre feitjie ontdek het ten spyte daarvan dat hy geen antagonisme geskep het tussen gees en liggaam in sy begrip van Bios of lewe nie.

Nadat die gees in die lig van sy naturalistiese uitgangspunt in sy skatkamers rondgesoek het, verdwaal hy in die skaduwees wat die lig opwerp. Maar die lig van 'n gesonde naturalisme is geen valse lig nie. Aan die hand van die ontwikkelingsleer is wetenskaplike navorsing met rasse skrede bevorder; nuwe ontdekkings is gedoen, middels om siekte te bestry, is uitgevind en toestande vir 'n lewe van welsyn verbeter. En dit is gedoen nie deur offerandes op altare nie of deur bidure te hou nie, maar deur die saaklike toepassing van 'n evolusieteorie.

Maar as die verklaring deur middel van die naturalisme van die natuurwetenskappe alleen binne perke van nut is en van die pseudo-naturalisme van die psigologie van gans twyfelagtige waarde is, gaan dit nie om na die teenoorgestelde uiterste te gaan nie en alle hoop op wetenskaplike saligheid op 'n verklaring van bo te vestig nie. Om God as 'n eerste verklaringsbeginsel aan te neem, mag 'n vertroostende uitwerking op die gemoed hê, maar gee geen lig op die struktuur van die besondere feit nie; as 'n werkshipotese om die verskynsels van individualisme en moraliteit en nasionalisme te verklaar, is dit vrywel nutteloos. En dit gaan ook nie om die metode van bo en die metode van onder op ligsinnige wyse saam te smelt deur die universiteitsklas in die more met gebed te open en dan vir die res van die dag die onvermydelike ontwikkelingshipotese toe te pas nie. Die gevaar wat verbonde is aan die gebruik van die metode van bo — en dus wat verbonde is aan alle kerkistiese onderwys — is dat verklarings met die gesag van God aangebied word wat die uitkoms is van die sosiaalgekondisioneerde, en in ons tyd veral die politiek-gekondisioneerde, mentaliteit van die leermeester. Die Bybel praat te maklik na die mond van die kliek-belang en as ons 'n onbevange insae wil kry in die ervarings van ons gees wat ons noem individualisme, moraliteit en nasionalisme, moet ons 'n ander werksmetode gebruik.

Die oplossing lê voor die hand. Die fout wat vandag begaan word — en die fout is so elementêr en kinderagtig dat mens lag as jy daarom dink — is dat ons die skatkamer van die menslike gees betree met 'n kers wat van buitekant ingebring

word, in die een geval 'n kersie wat deur ons tydsomstandighede aangesteek word en wat dan met die naam van God bestempel word, en in die ander geval die lig van historiese ontwikkeling. Maar hoekom nie na die skatte gaan soos hulle daar is en soos ons hulle ken nie, en kyk of ons hulle nie verstaan deur hulle te bestudeer nie? Hoekom nie 'n padlangse ontleding maak van die self-transenderende ervarings van individualisme, nasionalisme en moraliteit waarmee ons ons eie afgesonderdheid oorskry en in aanraking met die heelal kom, liewers as om hulle in die lig van hul historiese oorsprong of hul doelbestemming. te benader nie? Ek is tog *„een God in 't diepst van mijn gedachten, en zit in 't binnenst van mijn ziel getroond.''* Een van die faktore wat die moderne opvoeding kragteloos maak, is die gebrek aan die direkte analitiese toenadering, en die oorheersing van die historiese of genetiese metode; want 'n god het geen geskiedenis nie. 'n Ontleding van die lewende prosedure van moraliteit soos bevoorbeeld deur Bradley aangebied is in sy *Ethical Studies* — om maar een uit vele te noem — gee 'n baie fyner insae in die struktuur en funksie van die morele ervaring as wat enige naturalisties-sielkundige poging uit die aard van die saak kan doen. Dit is wanneer die ontledende metode toegepas word dat ons leer om die aard van individualisme, moraliteit, nasionalisme en religie te verstaan en om die onderlinge verskille in te sien en om nie die een in terme van die ander te verklaar nie. Die onkritiese toepassing van die historiese metode in die geesteswetenskappe gedurende die afgelope vyf-en-sewentig jaar, het verreikende en nadelige gevolge vir ons lewensbeskouing gehad — soos die politiek-gekondisioneerde verklarings van vandag ook het.

Die gemeenskapsaard van die individu word geredelik deur denkers erken maar die fout word begaan om die individualisme van die enkeling te laat opgaan in die gemeenskap, vandag in die vorm van die alles-inswelgende staat. Dit was die meriete van Hegel dat hy die eenheid van die staat so voorgestel het dat die partikularisme van die enkeling behoue bly. Die gemeenskapsaard van die enkeling skep moraliteit. Die enkeling wil sy eie aard uitbou en sy persoonlikheid ontvou en hy doen dit deur sy persoonlikheid in die gemeenskap te verryk en die gemeenskap deur sy persoonlikheid te verryk. In dié sin is elke gemeenskap 'n vergrote persoon en elke persoon 'n verkleinde gemeenskap. Die proses van vergemeenskapliking is die proses van moraliteit, waardeur 'n etiese samelewing opgerig word. Maar al word die enkeling hoe ook al verryk deur sy omgang met sy natuurlike gemeenskap, hy bly enkeling: die Nuwe Testament praat nie van die onsterflikheid van die volk nie; wel van die onsterflik-

heid van die siel: dit is die enkeling wat realiteit het. En wanneer die gemeenskapsaard, deur die proses van moraliteit, self-bewus geword en geesteswaardes geskep het, soos kuns en kultuurwaardes wat op hul beurt universeel is, al is hulle partikulier, ontstaan nasionalisme. Nasionalisme is 'n vorm van moraliteit. As moraliteit dit tot universaliteit bring, word nasionalisme gebore. Alle moraliteit bring dit nie sover as nasionalisme nie: by sommige groepe bly dit by 'n langdurige stryd om „saam te lewe'' sonder dat die samelewing ooit geestesvrugte en universele waardes afwerp. Wanneer die proses van die uitbou van die persoon, wat die proses van moraliteit is, dit sover bring dat waardes geskep word wat eie is aan die groep en waarheen die enkeling kan gaan vir lafenis en voeding en besieling, het nasionalisme ontstaan. 'n Verskynsel wat die gesonde en natuurlike gang van die moraliteit teenwerk, is jingoïsme. Hierdie wanverskynsel ontstaan wanneer vreesagtigheid — en gewoonlik is die vreesagtigheid te wyte aan ekonomiese wantoestande — intree en die gemeenskapseise tot 'n juk en 'n verdrukking maak. In jingoïsme kom die gemeenskap te staan nie alleen teenoor ander gemeenskappe in 'n verhouding van onredelike antagonisme nie, maar in jingoïsme kan die gemeenskap ook te staan kom teenoor die individualisme van die enkeling en probeer hy die heiligdom van die eie-ek bestorm met wanklinkende lawaai. Gewoonlik is die geraas van jingoïsme die teken van 'n ongesonde nasionalisme.

Nasionalisme moet nie met religie verwar word nie. Nasionalisme het niks met religie uit te make nie; dit hoort tuis by moraliteit en is die gesonde vrug van die gemeenskapsdrang. Vandag word baie keer deur luidrugtige en jingoïstiese volksdemagoë beweer dat nasionalisme uit religie ontstaan en dan dink hulle dat hulle daardeur die saak van nasionalisme versterk het. Maar dit bewys nog niks, want Satan was ook eens op 'n tyd 'n inwoner van die hemel; 'n saak word nie geregverdig deur sy oorsprong nie, maar deur sy wese. Ook het moraliteit niks in wese met religie te doen nie, al lyk dit soms in die alledaagse lewe asof dit een en dieselfde is. Om religie te begryp, moet ons teruggaan na die individuele siel: dit is die gees van die enkeling wat die mistieke eenheid van die religie soek en hy soek dit nie deur lid te word van 'n maatskaplike geheel op eksterne gebied nie. Inteendeel, die ewigheidstrewe van die religieuse drang voer hom juis baie keer die eensaamheid in, want dit soek na 'n mistieke eenheid. Ek kan my nie met die slothoofstuk van Bradley vereenselwig waar hy in religie sien die eindpunt van moraliteit, wanneer

moraliteit 'n volle gemeenskapseenheid geskep het nie. Want in die gemeenskapseenheid bly die enkeling enkeling en sy wil *sy wil;* daar is instemming, maar nie oorgawe nie. In religie het die eenheid 'n gans ander kwaliteit. Daarom het nasionalisme ook niks met religie te doen nie (hoewel godsdiens*vorme* nasionaal gekleurd mag wees) en het die religieuse gees as dit vaardig word, nog altyd gegaan soos hy wil—oor nasionalismes en staatsgrense heen — en niemand weet vanwaar of waarheen nie, soos die wind wat die Psalmdigter beskrywe.

In die geskiedenis wil dit soms lyk asof religie die hulp van moraliteit, en in besonder van nasionalisme, gesoek het om hom te ondersteun en sy belange te bevorder; en dit word gesê dat religie uit sy aard imperialisties is. Maar wanneer religie te na aan moraliteit gekom het en met groepstrewe en groepsbehoud vereenselwig word, was hy nie meer religie nie, maar het hy sy wese verraai en geword tot 'n besondere teologie of dogma. Teologie is uit sy aard imperialisties en sluit baie maklik aan by moraliteit of groepsbehoud, en soek geredelik steun by nasionalisme. Vandaar dat by ons gesê word: „Jy moet kerk-toe gaan omdat jy Afrikaner is,'' en dat van nasionale organisasies gebruik gemaak word om besondere teologiese dogmas te beveilig en te bevorder. Maar daar is alleen een rede hoekom 'n mens kerk-toe gaan, en dit is omdat hy mens is.

„Zoekende kind'ren van Vaders geslachte.'' In ons soeke gaan ons vreemde hulp soek en bring ons dinge saam wat nie saam pas nie omdat ons uitgangspunte toepas wat weens hul uitgangspunt beperk is. Maar die struktuur van die ervaring is duidelik en die skatte van die kamer kenbaar in die heerlikheid van sy eie lig, en daar moet tussen dinge onderskei word. Dan sal ons sien dat die enkeling nie sy onsterflike siel aan die gemeenskap durf verkoop nie en sal ons nie in die grasige weide langs stille waters loop en politiek praat nie.

# OORSIGTE

Nederlands: J. Greshoff.
Vlaams: R. F. Lissens.
Afrikaans: (a) Poësie: H. A. Mulder.
(b) Prosa: M. S. B. Kritzinger.
(c) Kritiek: D. J. Opperman.

# De Nederlandsche Letterkunde in het Afgeloopen Jaar

J. GRESHOFF

DE Nederlandsche letterkunde heeft in het afgeloopen jaar twee schrijvers van beteekenis verloren. Met *Frank van der Goes* is de laatste heengegaan van het vijftal, wier namen als redacteuren op het eerste nummer van de eerste jaargang van „De Nieuwe Gids'' vermeld stonden. Hij heeft gedurende de tien beginjaren, de heroïsche periode van het tijdschrift, daaraan menige bijdrage van groote beteekenis geleverd op verschillend gebied. Hij hield zich bezig met sociale en politieke vraagstukken, maar was daarbij een grondig kenner van de Engelsche litteratuur en van het toneel in Nederland en daarbuiten. Hij schreef een prachtig geschakeerd en toch sterk eenvoudig proza. Frank van der Goes en J. Saks zijn de twee critische prozaïsten van het opkomend socialisme in Nederland, wier werk weerstand geboden aan den tijd zoodat het ook voor ons nog zijn zin en zijn schoonheid behouden heeft. In het begin van dit jaar verscheen, met een voorrede van Henriëtte Roland Holst-van der Schalk, een „Keuze uit het Werk van Frank van der Goes.'' Deze is met kennis van zaken samengesteld en geeft in ruim vierhonderd bladzijden een voortreffelijk overzicht van Van der Goes' taalvermogen en veelzijdigheid. Het eerste opstel daaruit stamt uit 1877, het laatste werd in 1937 geschreven.

*Willem de Mérode* was even over de vijftig en juist in de laatste jaren had hij veel en gelukkig gewerkt. Hij werd door de groep der protestantsche jongeren als een meester vereerd. Ik voor mij heb nooit vrede kunnen hebben met deze, litterair gesproken onwezenlijke, verdeelingen. De waarde van poëzie toch wordt *nooit* bepaald door de bronnen waaruit zij haar inspiratie put. Protestanten, katholieken, socialisten . . . zij kunnen in hun soort voortreffelijk en slechte dichters zijn. En een goed dichter is dat *nooit* omdat hij tot een bepaalde gezindheid behoort, doch in weerwil daarvan. Men beperkt dus De Mérode's beteekenis en werkingssfeer, wanneer men hem in een bepaalde kring opsluit. Hy was een rijk, levend en loyaal Nederlandsch lierdichter, wiens werk verstaan en bewonderd werd, ook *buiten* het kleine groepje van zijn geloofsgenooten. Hij heeft veel geschreven, zoodat het noodig zal zijn daaruit een

keuze te doen. Dan zal blijken dat hij een blijvende plaats in de geschiedenis der Nederlandsche letterkunde behoort te hebben naast zijn of liever temidden van zijn tijdgenooten met wie hij ondanks geloofsverschillen door gelijke aesthetische opvattingen innig verbonden is.

Wanneer men litteratuur gaat beoordeelen volgens niet-litteraire maatstaven komt men tot een onredelijk resultaat. Soms is het gevolg daarvan dat belangrijke figuren (doordat men ze buiten het groote verband plaatst en aldus in hun werking beknot), verminderd worden, gelijk met De Mérode het geval was; soms ook zien we het tegendeel, namelijk dat men geringen een eer geeft, welke hun niet toekomt om zoodoende de groep, waartoe zij behooren, meerdere glorie te verstrekken. Dit zien wij in het boek van *J. A. Rispens* „Richtingen en Figuren in de Nederlandsche letterkunde na 1880." Deze schrijver, die belezen is en zoo nu en dan een uitstekende karakteristiek weet te geven, meet pricipieel met twee maten. Voor zijn geloofsgenooten is hij zéér toegefelijk, zoodat zelfs de kleinste bijloopers van de Christelijke letterkunde, die werkelijk het vernoemen niet waard zijn, hier nog tamelijk uitvoerig behandeld worden. Het ideologische deel van dit, in zijn geheel opmerkelijke, werk is het zwakst. Ook heb ik bezwaar tegen de redelooze overschatting van de beweging van 80, zoowel van de menschen als de werken en de beginselen. Hoe dit ook zij, een boek dat zooveel belangstelling en verzet wekt, kan nooit een onbeteekend werk zijn. Belangstelling voor onze oudere letterkunde was eigentlijk immer gering buiten de vakkringen. Met groote voldoening stel ik nu vast, hoe er onder het publiek een kentering valt waar te nemen. De Maatschappij der Nederlandsche Letterkunde te Leiden geeft, in samenwerking met den Koninklijke Vlaamsche academie, de Bibliotheek der Nederlandsche letterkunde uit. Het ligt in de bedoeling in voorlopig *honderd* deelen alle teksten, die maar eenigszins blijvende waarde hebben, bijeen te brengen. Drie deelen zijn thans verschenen. De typografische uitvoering is boven alle lof verheven, sierlijk en tegelijk degelijk. De boeken hebben een ernstig voorkomen en zien er toch niet uit als dor studiemateriaal. Het eerste bevatte epische gedichten uit die middeleeuwen. Om de uitgave goedkoop te houden had men de oplage zoo groot mogelijk gemaakt. Boven alle verwachting bleek hij niet groot genoeg te zijn, zoodat na enkele maanden reeds een *herdruk* noodzakelijk was. In deel II treffen wij aan de Gedichten van *Prosper van Langendonck*, in een definitieve uitgave verzorgd door Maurice Gilliams; aangevuld met het drama Starkadd door *Alfred Hegenscheid*, ingeleid door prof. dr. M. Rutten. Het

derde deel brengt ons *Arnout Drost's* Hermingard van de Eiketerpe, van een zeldzaam rijke en boeiende voorrede voorzien door prof. mr. P. N. van Eijck. Dit kapitale stuk bevat de beste beschouwingen over de romantiek en de romantische geest, welke mij in onze taal bekend zijn. Naar aanleiding van deze reeks hebben eenige journalisten, die zich blijkbaar niet kunnen concentreeren op een tekst, vastgesteld dat onze litteratuur „zoo vervelend" is. Hierover is een debat ontstaan, dat, naar ik meen, alle grond mist. Verveling is een zuiver persoonlijke aangelegenheid, waarover men onmogelijk redekavelen kan. Het begrip vervelend komt noch in de aesthetica noch in de geschiedschrijving te pas. Persoonlijk heb ik van verveling bij het bestudeeren van deze deelen niets bemerkt en wanneer men belangstelt in de geschiedenis onzer letterkunde, is men van meet af aan overtuigd van het groote belang er van.

*Dr. G. Stuiveling* heeft op zijn voorbeeldige uitgave van de correspondentie Perk-Vosmaer, die van Perk's brieven aan Joanna Blanken doen volgen; terwijl hij de correspondentie Kloos-Vosmaer in het vooruitzicht stelt. Dr. Stuiveling geniet terecht het volledig vertrouwen van de familiën Perk en Vosmaer, die hun zoo rijke archieven tot zijn beschikking gesteld hebben. Een accurater en scherpzinniger vaststeller van teksten als Stuiveling hebben wij op dit oogenblik niet.

De Verzamelde Gedichten van *Albert Verwey* welke tot ons klassiek cultuurgoed gerekend kunnen worden, verschenen in een definitieve uitgave. Hierbij deed zich een novum voor het vermelden waard: voor het eerst in onze geschiedenis toonde de Nederlandsche regeering belangstelling in poëzie en maakte door finantieele steun deze kostelijke publicatie mogelijk. Er wordt niet vermeld wie de tekst heeft vastgesteld. Naar verluid hebben hiervoor dr. Mea Mees-Verwey, en prof. mr. P. N. van Eijck, met 's dichters weduwe samengewerkt.

*E. du Perron* zette in Indië zijn studieën betreffende de schrijver van de Max Havelaar voort. De resultaten daarvan verzamelde hij in „Multatuli Tweede Pleidooi," dat een vervolg is op „De Man van Lebak."

Het jaar 1939 is op elke gebied der letteren een rijk jaar geweest en inzonderheid wat het kritisch proza betreft. Ten eerste verscheen de zoolang verwachte verzameling van *S. Vestdijk's* essays onder den titel „Lier en Lancet." De hierin verzamelde bijdragen, zijn ons alle uit de tijdschriften bekend; maar wanneer men ze bijeen ziet krijgt men toch nog een sterker indruk van Vestdijk's veelzijdigheid en zijn scherp

analytisch vermogen. Hij behandelt hierin Engelsche, Fransche en Duitsche en Nederlandsche poëzie. De drie belangrijkste stukken zijn die over Emily Dickinson, Rilke en Kafka. Wat de Nederlandsche letterkunde betreft, waarover we hier in het bijzonder handelen, vinden we scherpzinnige beschouwingen over J. Greshoff, Hendrik de Vries, Jan Engelman en J. Slauerhoff.

*Dr. Menno ter Braak* verzamelde een reeks opstellen onder de titel „In Gesprek met de Vorigen.'' Langen tijd heeft men in Nederland Ter Braak verkeerd beoordeeld. Hij was befaamd en gevreesd als kriticus, maar men onderschatte zijn gevoel en zijn kunstenaarseigenschappen. Men begint altijd een jong schrijver in een bepaalde categorie onder te brengen, làng voordat men over alle gegevens tot een rechtschapen oordeel beschikt en dan is het heel moeilijk om hem daar weer uit te verlossen. Omdat Ter Braak een wetenschappelijk gevormd cultuurfilosoof is, heeft de oppervlakkige kritiek hem onder de énkel-verstandsmenschen gerangschikt; terwijl een onbevangen studie van de teksten van zijn hand tot een heel andere conclusie voert. In Gesprek met de Vorigen bevat rijke en diepe beschouwingen, die heel duidelijk een *menschelijke* toon verraden, hoe intelligent ze overigens ook zijn moge. Welk een plaats Ter Braak in het Nederlandsche geestesleven inneemt, blijkt wel uit het feit, dat kort achter elkaar twee beschouwingen over zijn persoon en zijn werk verschenen. De eerste is van *Johan van der Woude* en *Max Teipe*, de tweede van *H. Marsman*. Ofschoon hierin naar mijn meening de verbintenissen met Nietsche wat te zwaar geaccentueerd zijn, is het toch de beste inleiding tot Ter Braak's werk en wezen. Dan moet nog genoemd worden *D. A. M. Binnendijk*, wien men temidden van zijn generatiegenooten, niet de stelling heeft gegeven, welke hem toekomt. De uitgave van zijn verzamelde gedichten onder de titel „Onvoltooid Verleden'' was voor velen een openbaring en ik ben er zeker van, dat zijn bundel opstellen „Zin en Tegenzin'' een blijvend getuigenis van het geestelijk streven van dezen tijd zal blijven. Binnendijk's volzin is in de loop der jaren buigzamer en kleurrijker geworden en hij heeft over de litteratuur en inzonderheid over de poëzie zeer éigen denkbeelden, die hem tot een der beste kritici onder zijn tijdgenooten stempelen.

In dit verband moeten nog genoemd worden *J. de Kadt* en *Gerard van Eckeren*, hoewel in de periode welke ons bezighoudt, geen boeken van hen verschenen. De Kadt hield zich tot voor kort uitsluitend met sociale en historische problemen bezig.

Enige opstellen over Gorter deden hem toen als een voortreffelijk letterkundig essayist kennen. Wie Gorter ernstig bestudeert zal kennis moeten nemen van de Kadt's commentaren. Gerard van Eckeren is een van de rustigste en nobelste figuren uit onze letterkunde. Na een reeks familieromans gepubliceerd te hebben, zweeg hij vele jaren en kwam toen voor den dag met werk van een geheel anderen aard. „Parade gaat door," reeds eenige jaren geleden verschenen, is ongelijk, maar met dat al een *zeer merkwaardig* boek. In dit jaar toonde Gerard van Eckeren zich in een geregelde Kroniek der Nederlandsche Letteren (Groot Nederland) een kriticus, betrouwbaar en wijs, en die in staat is ook de jongeren te begrijpen en naar waarde te schatten.

Zooals men weet heeft het optreden van *Dirk Coster* een jaar of wat geleden sterk verzet gewekt en daaraan is dikwijls op al te scherpe wijze uiting gegeven in talloze polemische geschriften. Daarna is er rust ingetreden en de schrijver der Marginalia leek vergeten. Thans publiceert hij „Het Tweede Boek der Marginalia," zedekundige spreuken, waaronder zijn bewonderaars er vele zullen vinden waarmede zij van harte instemmen.

Het zij mij vergund deze paragraaf te besluiten met de aankondiging van „Steenen voor Brood," aforismen en beschouwingen over litteratuur en leven door schrijver dezes.

Op het gebied van het verhalend proza zijn wij zoo gelukkig enkele talentvolle nieuwelingen te kunnen aankondigen. Daar is allereerst *Belcampo* met zijn boek „De Zwerftocht," dat met geen ander in onze litteratuur te vergelijken is. Achter deze schuilnaam verbergt zich een medisch student te Amsterdam, die vroeger reeds eenige verhalen schreef en die in een klein boekje, dat niet in den handel was, publiceerde. In dit werk echter zien wij hem voor het eerst menschelijk volgroeid en met de volle beschikking over zijn oorspronkelijk, bloeiend taalvermogen. Belcampo is, beu van steedsch studentenleven en de rinsche noorderlucht, naar een zonnige wereld gewandeld . . . slechts vertrouwende op zijn beenen en zoo nu en dan de welwillendheid van een vrachtrijder, heeft hij het tot Sicilië gebracht, in zijn onderhoud voorziende door het teekenen van portretten. Dit is nu eerst het rechte zwerven: zonder een cent den boer op gaan en van dorp tot dorp als een vrij man de wereld ontdekken! Belcampo vervalt nergens in de banale opwinding over natuurschoon, waarmede de meeste reizigers hun relazen onleesbaar maken. Het landschap is, zooals dat

behoort, hier slechts een achtergrond voor de handelingen der levende wezens; het geeft even de stemming en de kleur aan, maar gaat buiten het wezenlijke om. Om de menschen is het Belcampo te doen en over hen raakt hij niet uitgepraat. Allen die hij ontmoette weet hij in hun wezen en verschijning voor ons op te roepen, zoodat wij, met hem, deelnemen aan hun leven. Welk een eindelooze verscheidenheid van gestalten, verlangens, nooden! In deze warreling van leven voelt de schrijver zich thuis, met àlle vormen van menschelijkheid is hy vertrouwd; hij slaapt heden in een kasteel en morgen in een nachtasyl en zijn genegenheid voor de menschen in hun verscheidenheid geeft die warme grondtoon aan dit boek. De beste bladzijden er van behooren bovendien tot het beste *proza* van den laatste tijd.

Als tweede nieuweling noem ik *Adriaan van der Veen,* wiens verhalen (in drie dunne boekjes gedrukt) in menig opzicht een openbaring waren. Een eigen, dat wil zeggen: onvervangbare en onvergelijkelijke, toon lijkt mij nog immer het kenmerk van ieder ècht talent. En wanneer het naar de aard der jeugd invloeden ondergaat, moet het die ook weer op eigen wijze weten te verwerken. Zoo brengt het proza van Adriaan van der Veen, nu een *nieuw accent* in onze letterkunde. Het is eenvoudig, rechtschapen en natuurlijk, maar de eigenaardigheid er van ligt in de *doordringendheid.* Hij schrijft, argeloos en doodsimpel, volzinnen welke direct tot ons hart gaan en waarvan men eerst later de volle werking beseft. Van der Veen's werkzaamheid vertoont twee verschillende kanten, welke bij nadere beschouwing niet zoo zeer verschillen als men op het eerste gezicht meent. Zijn zoogenaamde fantasieën liggen voor ons in de bundel „Oefeningen“ met een voorrede van S. Vestdijk die hierin schreef: „de zes korte fantasieën hierin verzameld, zijn voor elkeen die er oog voor heeft en onderscheidingsvermogen, kortweg, meesterstukjes.“ En hij bedoelt daarmee, dat ze, binnen hun strekking en opzet en met de beschikbare middelen, volkomen geslaagd zijn. Verder zegt de inleider: „Niets is zoo moeilijk als om in de introspectief-fantastische, zoo geheeten surrealistische litteratuur het echte van het onechte te onderscheiden, het menschelijk document van de aanstellerij: A. van der Veen maakt ons de onderscheiding bijzonder gemakkelijk. Vestdijk had er aan toe kunnen voegen, dat in geschriften van dezen aard, een half-welslagen (zoo veel voorkomend in de „gewone“ litteratuur) onmogelijk is: ze zijn goed òf hopeloos, onherroepelijk slecht. Het is dan ook verwonderlijk, dat een zóó jeugdig schrijver zóó feilloos zuiver weet te zijn. „Huubjambel!“ uit Van der Veen's Oefeningen

is een fantasie, welke in onze litteratuur zijn wedergade niet heeft. Ik ken niets, wat er ook maar in de verte op gelijkt. Hiernaast ontwikkelt Van der Veen zijn realistische kant, in twee bundeltjes „Geld speelt de Groote Rol'' en „Tusschen Kantoor en Archief.'' Wat hierin het eerst en het diepst treft, is de waarheidsliefde, welke tegelijkertijd meedoogenloos en teeder is. Hy schenkt ons een nieuwe gevoelsnuance: een *sentimenteel cynisme*. Hij verafschuwt en bemint de menschen welke hij voor ons doet leven! En dat niet afwisselend, doch terzelfdertijd. Zijn liefde en haat doordringen elkaar volkomen en vormen een ongekend sentiment, dat de eigenschappen van de beide samenstellende elementen bezit en toch anders en méér is dan de som er van. De eigenaardigheid van Van der Veen's talent zetelt in het toebereiden van zulke onverwachte verbindingen. Hij doorleeft altijd *tegelijkertijd* de scherpste tegenstellingen. Hij is, let wel! *tegelijkertijd,* naïef en wereldwijs, onbeholpen en geraffineerd, verlegen en brutaal, natuurlijk en gemaakt. Hij is zonder twijfel oprecht, maar toch gevoeld men steeds, dat hij zich maar gedeeltelijk prijs geeft en de geheimen, welke men echter zijn bekentenissen vermoedt, vormen de waarde en de bekoring er van. „Tusschen Kantoor en Archief'' toont een sterke vooruitgang bij „Geldt Speelt de Groote Rol.'' De uitspraak is positiever geworden, de karakters zijn scherper omlijnd en plastischer gevormd, de dubbelzinnigheid (het leven achter het leven) werd zinrijker. *Theo. J. van der Wal* debuteerde met een bundel vertellingen onder de naam „Vreemdelingen.'' Ze zijn ongelijk in waarde, doch verraden zonder uitzondering een ingeschapen schrijverstalent. Men ontmoet niet dikwijls jong werk zoo direct en sterk neergezet. De zwakke kant er van spruit voort uit een gebrek aan levenservaring. Deze novellen doen nog te zeer *verzonnen* aan. Het belangrijkste van de verzameling acht ik „Vrouw Mom's strijd om Recht.'' Dit verhaal is iets te lang, maar heeft een eigen toon en bovendien een levensspanning, welke de rest van Van der Wal's werk zoo niet ontbeert, dan toch niet in die sterke mate bezit. Wanneer men deze novellen van een beginneling vergelijkt met die van Van Vriesland, een gerijpt schrijver (in zijn bundel „De Ring met de Aquamarijn'') bemerkt men pas van welk een overwegende waarde de ernst in de letterkunde is. Ondanks alle tekortkomingen toont Van den Wal voortdurend zijn aandacht voor het leven, zijn begeerte naar waarachtigheid, zijn zoeken naar verinnerlijkte conflikten; terwijl een Van Vriesland ons niet anders dan een vrij achteloos spel te zien geeft. Wat Van der Wal schrijft heeft beteekenis voor zijn bestaan, wat Van Vriesland ons voorlegt gaat buiten zijn

wezen, buiten zijn ontwikkeling om; met andere woorden: de eerste is in zijn werk met hart en ziel aanwezig, de tweede vergast ons op vluchtig maakwerk. De eerste roman van Van der Wal „Jacht op het Noodlot'' is waarschijnlijk reeds verschenen, maar op het oogenblik, dat dit overzicht werd samengesteld, nog niet in mijn bezit.

Een ander belangrijk debuut was dat van *C. C. S. Crone*: „Het Feestelijke Leven.'' Dit werk heeft om te beginnen een zeer eigen toon, hetgeen in een eersteling al bijzonder opmerkenswaardig is. Crone geeft ons de overpeinzingen van een doodgewoon middelmatigen burgerman die, lichtelijk ontwricht door de dood van vrouw en kind, zijn geheel leven aan zich laat voorbijgaan. Zonder tezamenhang noteert Crone alle invallen. In het begin bemoeilijkt dit de lezing eenigszins. Zoodra men echter in het verborgen drama opgenomen wordt, vindt men alles even duidelik en vanzelfsprekend. De werkwijze door Crone toegepast blijkt een uitstekend middel om zijn doel te bereiken. Wij raken doordrongen van de armzalige barok van dit bestaan. Wij leven met Buisman mee, wij vereenzelvigen ons met hem en dit is wel het hoogste wat een schrijver in dit genre bereiken kan. Mijn bezwaar tegen het boek is de lengte. De werking zou bij grooter soberheid sterker en duurzamer zijn geweest. Er schuilt voor Crone een gevaar in de mogelijkheid dat hij na dit welslagen, de methode gaat uitbuiten. Wanneer deze een maniertje wordt, is hy verloren.

Het boek van *Jo Boer* „Catherina en de Magnolia's'' geeft aanduidingen, welke hoopvol stemmen. Deze roman van Italiaansch landleven bevat enkele gedeelten (o.a. het gevangenistafreel) welke ondoorleefd en daardoor mat lijken; maar verder, welk een donker en driftig leven! De gestalten zijn van meer dan menschelijke grootte en blijven toch levenswaar. De natuurbeschrijvingen, welke kleurrijk en warm zijn, maken een onvervreemdbaar deel van de handelingen uit en een atmosfeer van angst en hartstocht hangt om al wat er geschiedt en doordringt feiten en lieden. Het is mij een raadsel, hoe men niet algemeen in deze eersteling ondanks onvolmaaktheden, een waarachtig romancierstemperament erkend heeft.

*Beb Vuijk* is geen debutante. Het is de vraag of „Het Laatste Huis van de Wereld'' de naam roman mag dragen wanneer wij aan deze vorm de noodzakelijkheid van een dramatische ontknooping verbinden; maar het bezit een spanning en een innerlijke beteekenis, als maar heel weinig romans volgens de regelen der kunst vertoonen. Dit is nu wat men met een gerust hart *een goed boek* noemt, omdat het in ieder opzicht

goed is. De inhoud is belangrijk, rijkgeschakeerd, nieuw; de schriftuur is tegelijkertijd eenvoudig en sierlijk, sterk en klaar. Maar bovenal geniet men van de geestesgesteldheid, waar het werk in gedacht en voltooid werd. Maar hoogst zelden ontmoet men in de letterkunde deze volmaakte natuurlijke eenvoud. Meestal is ook de eenvoud, juist de eenvoud, voorgewend; vooral wanneer zooals nu, eenvoud *mode* is. Hier echter wéét men (zulk klaar en loyaal proza bedriegt niet) dat ieder woord waar, iedere intonatie zuiver is. Bij deze schrijfster komt het nooit op om de gebeurtenissen en de weerklank, welke deze in haar gemoed wekken, door de kunstgrepen, welke het letterkundig handwerk biedt, te verfraaien of daaraan een gewichtiger voorkomen te geven; zij heeft zulke poovere hulpmiddelen immers niet van noode, omdat op haar de misbruikte term van „geboren'' schrijfster inderdaad van toepassing is. Dáárom weet zij van iedere stof, hoe gering schijnbaar, iets nieuws en belangrijks te maken, zonder daarmede de hierarchie der waarden te verstoren.

De onnavolgbare takt van deze schrijfster blijkt wel het duidelijkst hieruit, dat zij persoonlijke aangelegenheden in de ik-toon vertelt en daarbij geen oogenblik de indruk maakt zichzèlf op de voorgrond te plaatsen. Zij is niet alleen voortdurend in haar verhaal aanwezig, maar zij is er de beweegkracht en de ziel van, terwijl wij lezende al door den màn, zijn helper, de inlanders voor oogen hebben.

Uit een boek als dit blijkt overduidelijk, hoe in *waarachtigheid* het geheim van ieder goed werk verscholen ligt. Wanneer Beb Vuijk met haar rustige, open, bewogen stem tot ons spreekt, gelooven wij haar onvoorwaardelijk en volgen we haar met gespannen aandacht, terwijl al luisterende een sterke genegenheid voor de vertelster in ons groeit.

Het is eveneens van de hand van een nog jong schrijver dat we een der allerbeste „echte'' romans van dit jaar ontvingen. Het eerste boek van *H. M. van Randwijk* „Burgers in Nood'' was niet méér, dan wat men een flink stuk werk pleegt te noemen. Men ontdekte er goede schrijvershoedanigheden in, doch het boek mistte, waar het nu juist altijd om te doen is, een eigen onvervangbare toon. „Een Zoon Begraaft Zijn Vader,'' Randwijk's tweede roman bracht ons de groote verrassing. Dit boek lijkt op geen ander. De wijze van vertellen, de voorstelling der feiten, het oproepen der gestalten en de klank van de stem, dit alles behoort toe aan dezen schrijver en aan niemand anders. Het is een uniek boek, het voert een onafhankelijk bestaan in onze litteratuur, waarin het met het plotselinge van een

wonder verschenen is. De anecdote is, nuchter beschouwd, niet bijzonder; maar de zeldzame kracht van deze schrijver en de beteekenis van zijn boek, ligt hierin dat hij uit banale elementen een nieuw en eigenmachtig leven weer te scheppen. „Een Zoon Begraaft Zijn Vader'' toont fouten, die men met het beste wil van de wereld niet over het hoofd kan zien; doch de bekoring van Van Randwijk's verteltrant is zoo onweerstaanbaar, dat zij ons zelfs de tekortkomingen aanvaardbaar, ja beminnelijk maakt. Het verhaal is, als in alle goede romans, van ondergeschikt belang. Hoofdzaak is de innigheid en de hevigheid van het leven waar we in worden opgenomen. Van Randwijk verstaat de kunst ons tot zijn medeplichtige en zijn gevangene te maken en hij geeft ons niet vrij voor het hem believt, dat wil dus zeggen pas wanneer hij het woord einde onder zijn manuscript schrijft. Het drama in deze roman is gebouwd op de klassieke en eeuwige tegenstellingen: orde (d.w.z. angst) en vrijheidszin (moed); of anders: overlevering (d.w.z. alweer angst) of fantasie (moed). Tegenstelling tusschen een vader, die alle christelijke en maatschappelijke deugden in zich vereenigde en die innerlijk verkilde lang voor de dood hem riep; en een zoon, die met al die zekerheden niet overweg kan, een zwerver, een twijfelaar, het swarte schaap.

Ook *Aer van de Werfhorst* is aan zijn tweede roman. Ik vond „De Groote Stille Knecht,'' schoon wat breedsprakig, een opvallend begin. „Volcmar de Ommelandvaarder'' viel mij tegen. Het is wat overladen en oneenvoudig van schriftuur. En ook dit boek is weer véél te lang. Er zou van de stof een fraaie novelle te maken geweest zijn. Ik weet niet op welke wijze Van de Werfhorst werkt, maar het maakt op mij de indruk, alsof hij het zichzelf niet moeilijk genoeg maakt. Een boek als dit, waar men sterke deugden niet aan ontzeggen kan, zou veel winnen wanneer het met een koel hoofd herschreven en wanneer het daarbij van al wat niet innerlijk verantwoord is, gezuiverd werd.

Nog jong kan *Johan van der Woude* reeds op een omvangrijke bibliografie bogen. Hy is een man wien het aan vindingskracht noch werkdrift ontbreekt. En daarom betreurt men het des te meer dat hij geen enkel boek bevredigend voltooide. Men ontdekt er kwaliteiten in, maar die worden altijd door zijn fouten overwoekert. Ook „Blauwbaard en Octopus'' is weer voor driekwart een mislukking. De fout ligt hierin, dat Van der Woude in plaats van zijn boeken te beleven, zijn boeken bedènkt. Ditzelfde geldt van nog een andere jongere *B. Roest Crollius* die echter daarbij Van der Woude's talent mist.

die end met al die skinderige vroue in die dorp, om die vrou en veral die kwaai skoonmoeder van die slagoffer nie te vergeet nie, afgereken word.

**Opvoedkundige en ander Werk**

Spesiale vermelding verdien enkele boeke van I. D. du Plessis, nl. *Uit die Slamse Buurt* I en II, *Die Maleise Samelewing aan die Kaap en Maleise Liedereskat* (almal Nasionale Pers). *Die Maleise Samelewing aan die Kaap* bevat o.a. 'n versameling raaisels, liedere en *ghomma*-liedjies. Hierdie boek en ook *Uit die Slamse Buurt* wat allerhande verhale wat uit die mond van ouerige Slamse opgeteken is, bevat, is vir ons kultuur van belang.

Onder hierdie rubriek noem ek verder *Praat u beskaaf?*, 'n beknopte handboek oor spraak deur P. de V. Pienaar (Voortrekkerpers), *Grondbeginsels van Musiek* deur P. F. Swanepoel, *Die Nuwe Testament deur die Eeue Bewaar* van dr. E. P. Groenewald, *Die Moderne Opvoeding* deur dr. J. C. Coetzee, *Ons Finansies, Geld- en Bankwese* van dr. E. H. D. Arndt (almal deur Van Schaik uitgegee); *Opvoedende Onderwys* deur Ben Taute (Unie-Volkspers) en *Staatkundige Strominge* van P. Meyer e.a. (Voortrekkerpers). Al hierdie werke verdien die belangstelling van die intelligente leser.

**Geskiedkundige Prosa**

Daar het in die afgelope jaar heelwat geskiedkundige boeke verskyn. *Voortrekkers in Natal* deur E. G. Jansen (Nasionale Pers) bevat 'n aantal opstelle oor die Groot Trek. Die skrywer wat deeglik vertroud is met die trekpad van die Voortrekkers in Natal, probeer op 'n interessante wyse allerhande duister puntjies opklaar. *Uit die Voortrekkertydperk* van L. J. Nel (Van Schaik) bevat herinnerings van die vader van ds. Paul Nel, sr., wat deur dr. E. G. Jansen enige jare gelede opgeteken is. Die ossewatrek is verantwoordelik vir 'n mooi afgewerkte boek, *Langs die Pad van Suid-Afrika,* deur Teo de Witte. Dit bevat 'n hele reeks pragfoto's en in enkele opstelle doen die outeur grepe uit die baie voorvalle wat hy op die historiese ossewatrek meegemaak het. Dis net jammer dat die skrywer taamlik baie op die voorgrond is.

Besonder interessant is die herinnerings van J. A. Smith in *Ek Rebelleer* (Nasionale Pers). So'n boek sal die meeste lesers meer boei as 'n deursnee-roman. *Stemme uit die Verlede* deur mev. M. M. Postma (Voortrekkerpers) is 'n versameling beëdigde verklarings van vroue wat in die Tweede Vryheids-

oorlog in die Konsentrasiekampe was. In *Die Hugenote* gee C. Louis Leipoldt (Nasionale Pers) 'n uitvoerige geskiedenis van die Hugenote. Heelwat aandag word aan die geskiedenis van Frankryk gewy, voordat die skrywer in enkele hoofstukke die lotgevalle van die Hugenote by ons behandel. Van naarstige studie en ondersoek in Europese argiewe getuig *Europa en die Tweede Vryheidsoorlog* van G. D. Scholtz (Voortrekkerpers). Hy behandel 'n deel van die geskiedenis van die Vryheidsoorlog wat sover deur die meeste historici verwaarloos is.

**Letterkundige Opstelle**

Ek twyfel daaraan of daar by ons tevore ooit soveel letterkundige e.a. studies en opstelle in een jaar verskyn het. Dis 'n verblydende teken, want ondersoekingswerk getuig van 'n behoefte om na te speur en die bevindings in belang van die wetenskap op 'n oorsigtelike wyse vir die publiek beskikbaar te stel.

Van besonder betekenis is *Die Afrikaner en Sy Taal*, van J. du P. Scholtz (Nasionale Pers). Hierdie proefskrif getuig van naarstige ondersoek en sonder om te wil beweer dat die skrywer die onderwerp, nl. „taalbewussyn en nasionale bewussyn van die Afrikaner, 1806-1875'' uitgeput het, staan dit vas dat hy 'n waardevolle bydrae tot ons kennis van dié tydperk gelewer het. Dis jammer dat 'n mens in die grootste deel van die werk deur die metode wat gevolg word, die historiese draad kort-kort kwyt raak en dan eers terug moet blaai, maar soos dit 'n wetenskaplike en eerlike ondersoeker betaam, het hy die toestande op taalgebied in Kaapland sonder om êrens verdedigend op te tree, duidelik belig. Die wisselwerking tussen die staatkundige en taalstrewe word goed uitgebring. Opmerklik is ook hier die aandeel wat ons verlede gehad het om die Afrikaner nasiebewus te maak. Die beste hoofstuk is dié oor die strewe om Afrikaans tot skryftaal te verhef. Die hoofsake was wel bekend, maar dr. Scholtz het allerhande kleinighede nagespoor en veral 'n helder lig op die werksaamhede van C. P. Hoogenhout laat val. Vreemd is dit daarom nie dat 'n mens se bewondering vir hierdie leier uit die Eerste Beweging styg, omdat hy so'n gesonde opvoedkundige, taalkundige, godsdienstige en nasionale kyk op sake gehad het.

'n Ander ernstige studie is *Die Mens Langenhoven*, deur M. P. O. Burgers (Nasionale Pers). Dis die uitvoerigste werk wat sover aan Langenhoven gewy is en sal seker nie die laaste wees nie. 'n Deel van ons kritici het die werk verdoem, terwyl die res waardering vir die goeie daarin gehad het. Burgers het

Langenhoven en sy werk uit 'n psigo-analitiese standpunt genader. Hy neem blykbaar alles aan wat Freud en sy geesverwante gedebiteer het en staan daarom nie krities genoeg teenoor sy leermeesters nie. Die gevolg is dat die voor die hand liggende dikwels op snugger en „geleerde'' wyse vertolk word. Op dergelike plekke twyfel nie net die leser aan die bevindings nie, maar ook die outeur. Vir hierdie eerlikheid van die versigtige ondersoeker kan 'n mens niks anders as waardering hê nie. Die metode om taamlik uitvoerige opsommings van die inhoud ook van die swak werke van Langenhoven te gee, veroorsaak dikwels verveling. Dit neem egter nie weg dat Burgers, ten spyte daarvan dat hy op 'n paar plekke historiese foute begaan, goed laat uitkom watter boeke van die gevierde skrywer esteties van belang is nie. Ek glo nie dat die outeur daarin geslaag het om 'n vollediger beeld van Langenhoven vir die kenner van sy werk te teken nie, maar nou weet ons in alle geval hoe die psigoanalis hom sien.

Van belang om die outobiografiese trekke wat ons daarin kry, is *Met Ampie deur die Depressie,* deur Jochem van Bruggen (Voortrekkerpers). 'n Mens voel hoe daar dwarsdeur die boek 'n ondergrond van teleurstelling en soms bitterheid is. Juis daarom is dit so'n eerlike werk. Nes in al Van Bruggen se werk is hy hier ook dikwels geestig, selfs humoristies. Dit sal die boek ook by die gewone leser gewild maak.

Dr. G. S. Nienaber is verantwoordelik vir 'n biografie van C. E. Boniface, nl. *Van Roem tot Selfmoord* (Voortrekkerpers). Die skrywer stel in die eerste plek belang in die letterkundige werk van hierdie talentvolle en rusiemakerige Fransman. Hy probeer nêrens verdedig nie. Die gevolg is 'n studie wat die gebreke van die held uitbring, maar sy verdienstes as letterkundige nie verswyg nie. Sy loopbaan as letterkundige, veral as dramaturg, is uiters belangrik. Vir ons is hy verder van belang, omdat hy hom in sy werk in Kaapstad (in 1830) en in Natal (in 1844) van Afrikaanse dialoë bedien het.

**Kinderlektuur**

Die kinderboeke wat dié jaar verskyn het, moet hier ongenoem bly. Dis jammer, want ons kan die kind nie te jonk vir die boek, veral die eie boek, vang nie. Ek volstaan met daarop te wys dat daar op hierdie gebied heelwat boeke verskyn het. Danksy die skoolboekerye het seker 'n groot persentasie van die jeugdige lesers reeds met die jongste uitgawes kennis gemaak.

**Opsomming**

Wanneer 'n mens die prosa van die jaar as geheel oorsien, staan dit vas dat daar heelwat boeke verskyn het. Dit op sigself is by 'n jong letterkunde soos ons s'n met sy groot aantal persone wat net vir die verhaal lees, al iets om dankbaar voor te wees. Dis egter te betreur dat daar op belletristiese gebied nie eens een boek voortgebring is wat om sy estetiese hoedanighede sal voortleef nie. Al die boeke wat piëteitshalwe onder letterkunde gerangskik is, sal ongelukkig oor 'n paar jaar so goed as vergeet wees. Hierdie teleurstelling om skoonheidsredes word effens getemper deurdat ons op essayistiese gebied dié jaar 'n paar beskeie boekies het wat rigtinggewend is . Vir 'n beter verstaan en waardering van ons jonger digkuns is die opstelle van H. A. Mulder onmisbaar en die persoon wat die estetiese strewe van ons jongeres wil verstaan en die verlede uit hulle gesigspunt wil sien, kan geen oorwoë oordeel uitspreek as hy nie met *Berigte te Velde* deeglik vertroud is nie. Dis 'n aktuele werk waaruit dikwels aangehaal sal moet word.



Dit beteken vir ons letterkundige lewe veel dat 'n gevierde skrywer soos J. Greshoff hom in ons land kom vestig het. Hy het dadelik begin meewerk aan Afrikaanse tydskrifte en -blaaie. Ons kan verseker wees van 'n simpatieke en betroubare voorstelling wat hy in Nederlandse blaaie sal gee van Suid-Afrikaanse toestande. Die digter en kritikus, Mulder, is reeds een van ons mees gewaardeerde skrywers. Mog daar nog baie meer Nederlandse literatore hulle hier kom vestig om ons te help met die opbou van ons jong kultuur!

---

# ONS JONGSTE KRITIESE GESKRIFTE

Kritiek: D. J. OPPERMAN

ONS stip die ontwikkelingslyne van ons letterkundige kritiek net aan. In die vroegste periode (voor 1905) kan ons praat van 'n bekendmakingstegniek waarby utiliteit en moraal stadig as kriteria ontwikkel. Preller is die eerste persoon (van 1906 af) wat die kritiek van bykomende elemente probeer bevry; esteties laat hy sy oordeel uitbaken bo sy tyd en kultuur-histories anker hy dit met pleidooie en verduidelikings daarin vas. Hierná kry ons duidelik 'n tweeheid: die kultuur-historiese met troetelende volksillusies, wat alle boeke onvoorwaardelik verwelkom, en die strenger estetiese wat waarde wil bepaal en voorvegters vind in Preller, Kamp en E. Marais, wat ook as volksopvoeders van hierdie rigting optree. Van 1915 af kry ons met L. van Niekerk, Pienaar en Schoonees se boeke 'n akademisering en spesialisering van die letterkundige kritiek. Ná 1922 bring F. E. J. Malherbe, Dekker en Van den Heever 'n verinnerliking deur 'n meer dinamiese kritiek. Parallel hiermee loop die ontwikkelingslyne van ons historiografie en biografie. *

Waar daar vroeër 'n bepaalde dualisme was tussen die nasionale en estetiese regverdiging van 'n werk en dit net sporadies (meer as 'n blik as 'n belydenis) anders gesien is, daar voer N. P. van Wyk Louw met sy *Berigte te Velde* die twee tot 'n versoenende kritiese eenheid: „'n Geloof aan die primaat van die suiwer estetiese in die kuns, en die oortuiging dat so 'n ‚suiwer estetiese' kuns 'n groot, selfs 'n beslissende faktor in die lewe van 'n volk is — en dat dit nie alleen met die kwaliteit van die lewe binne daardie volk te doen het nie, maar nog dieper, met die bestaansreg van die volk self.'' En uit hierdie oortuiging ontstaan sy beskouings en visioene oor 'n jong Afrikaanse volk, groei sy *Berigte* soos die *Democratic Vistas* van 'n Walt Whitman: „At all times, perhaps, the central point in any nation, and that whence it is itself really swayed the most, and whence it sways others, is its national literature, especially its archetypal poems. Above all previous lands, a great original literature is surely to become the justification and reliance (in some respects the sole reliance) of American democracy.''

* Na inleidende paragraaf is koerant- en tydskrifresensies nie in ag geneem nie. —D. J. O.

Hy gee ons dan selfgetuienisse met deurwrogte beskouings oor stromings in ons letterkunde: literatuur as uiting van 'n volledige menslike lewe met insluiting van die demoniese en irrasionele; nasiebewuswording, die koloniale, lokale en nasionale; die sosiale eenheid van volk en letterkunde; die volkstruktuur van 'n Platoniese *Republiek* volgens geestelike rangordening waar die aristokraat-kunstenaar aan die spits is en die verlange en drif in skoonheid vaslê, waar die skoonheid tot krag omgeskep word by die volk en in 'n wederkerige sirkel terugkeer na die digter. (By Whitman digter—national expresser; volk—return expression.) Nog nooit het ons in Afrikaans so volledig en suiwer die taak en volksverband van die kunstenaar gekry nie; nog nooit so sterk uitgesproke die skoonheidsidee as die onverbiddelike bestaansvoorwaarde van 'n volk nie.

Iemand wat oor sulke sake skryf, kan maklik verval tot aanhalings, formules, en duisterhede maar Louw baken sy grens stip af. Dikwels is hierdie helderheid die gevolg van 'n besondere plastiese uitbeelding (kuns „moet eerlik wees soos sterfbedwoorde'') en daarmee kry ons ook 'n eenmaligheid van uitsegging. Waar hy onseker is (*Die Literatuur in die Kryt; 'n Gesprek* . . .) erken hy dit; hy teken 'n ding in sy begrensdheid by ons maar ook in sy begrensdheid as verskynsel; hy gryp na die kernessensie, (vrae van *Die Brandwag*) bepaal hom by die beginsel en bly saaklik. Die groot historiese lyne word uitgestippel volgens waardes wat ruim horisonte bring, gebiede word in hulle skerp kontoere gegee, wye perspektiewe gaan oop, die tydgebonde word ook in die regioene van die ewige gesien . . . .

Resumerend, Louw het opvattinge wat van durf en moed getuig; 'n „aard die sterk van zelf gaat naar de kern van alle zaken,'' 'n skrikwekkende eerlikheid bo sentimentjies, voorkeur en persoonlikheidjies; 'n gees wat innerlike vryheid besit. Die boek se invloed sal onberekenbaar wees by werklik-denkende mense omdat hulle rekenskap moet oplewer vir die dinge wat tel.

Letterkundige kritiek kan twee vorms, wat nie heeltemal skeibaar is nie, aanneem, volgens die ondersoek na die funksie en algemene beginsels van die letterkunde — 'n sintetiese blik, of volgens die ondersoek na 'n spesifieke waardebepaling — wat grotendeels analities is. By Louw kry ons veral eersgenoemde; ek twyfel of hy sal wil lastig geval wees met primêre kritiek oor 'n werk, hy wil veral kritiek oor kritiek, die „gode''

kritiseer, 'n Lucifer wees. *In Opstelle oor Poësie* deur H. A. Mulder is laasgenoemde kritiese uiting van die twee soorte, die belangrikste.

In twee opstelle sny hy dwarsoor die letterkunde om ons te vertel van *Die Ontstaan van Poësie* en die geskiedenis en ontwikkeling van *Die Ballade* te gee. Sy werk toon veral groot belesendheid. In die eerste opstel kry ons 'n handige katalogisering en analise van selfgetuienisse van digters oor die skeppingsproses. Breed, indringend en interessant is die stuk maar omdat die gegewens, deur introspeksie verkry, te subjektief, beredeneerd en onkontroleerbaar is kan Mulder op sy beste net aspekte aantoon, effens verhelder maar nie verklaar nie. Die essay oor *Die Ballade*, hoewel deeglik, word naderhand amper eentonig ensiklopidisties. Hy moes meer selektief met sy feitekennis gewerk het as so uitputtend.

Daar is belangrike artikels oor N. P. van Wyk Louw en C. M. van den Heever se jongste gedigte. Mulder is beslis artistiek, kan aanvoel, oortuig raak, sy oortuiging in stuwende lyn volhou (vgl. sy liries-kritiese beskrywing van Louw), fyn abstraheer, kernsake treffend sê. Hy is goed belese; sy kennis oor werke en teorieë word geredelik maar ook gevaarlik gebruik. Self temperamenteel aangelê kom daar soms 'n ongebalanseerdheid en onduidelikheid. Die waarderingsgloed van sy digterstem kresendeer, indien hy van 'n persoon hou, sodat hy aan die end van sy opstel Louw tot die beste van die wêreld reken. (Is dit nie 'n bietjie vroeg nie?) En omgekeerd, as hy onsimpatiek teenoor 'n digter staan, dan diminueer sy gevoel totdat hy oor Van den Heever se *Aardse Vlam* kan sê: „Daar kom amper geen vers in die bundel voor wat nie een of meer onsuiwerhede bevat nie." Is dit nie 'n vae algemeenheid wat mens van enige digbundel sal kan sê nie en bewys *as jy wil!*

Sy onduidelikheid sien ons veral waar hy as kernprobleme dinge beskou wat op randgebiede tuishoort; die „newel" in sy formulerings, veral van pole, die gretigheid om invloede aan te toon. Tewens, die gevare van Mulder se werk is die gevare van die teorieë wat hy gebruik. Van die kunstenaar se kant gesien kan jy nie sê dat sekere vaste pole *al* sy werk beheers nie, hy groei en verander, die mens is aanpasbaar; die polariteite van sy werke kan tog verskillend wees. En met die vasstelling van pole, d.i. van die leser se kant, in een spesifieke werk weet ons, as die *gestalt*-sielkunde in ag geneem word, dat pole maklik in 'n werk kan ingelees word, dat wat vir een persoon 'n polariteit vorm, nie noodwendig vir 'n ander een dit doen nie, en dat dieselfde persoon met verskillende tye

verskillende pole in dieselfde werk sal vind, m.a.w. hierdie toenadering is te subjektief-wisselend en bly ons net by die groot pole soos van Gundolf, dan is dit weer te vaag. In C. M. van den Heever se poësie vind Mulder „gestalte'' en „newel'' as die bepaalde pole; maar dit dien vir enige persoon of enige digter — dis te algemeen. By Louw is dit „onrus'' en „vormdrif''; maar is daar nou werklik essensiële verskil tussen die twee stelle pole?

Oor Van den Heever is helfte van die opstel oor tegniek en die ander helfte oor die kunstenaarspersoonlikheid; oor Louw is 'n sewende van die opstel oor tegniek en in ses-sewendes word Mulder gefasineer deur die kunstenaars-persoonlikheid; sodat hy dieper hier kan indring as by Van den Heever. Deur die aantrekkingskrag van een se persoonsbeeld in die werk verloor hy dus sy kritiese perspektief, en omdat hy hom so besig hou met die pre-stadium toon hy so maklik invloede en verwantskappe aan. Dit alles is weer die gevare van die soek na die kunstenaarspersoonlikheid. So kan ons ook deur die verontagsaming van die subtiele op die beperkings van vitalisme wys waar hy Van den Heever se verse „te vaag . . . en week'' vind.

Sy belesendheid is voordelig as 'n dienlike vergelykende basis, al lyk dit soms na exhibitionisme, maar nadelig as 'n te gevoelige reminisense-reflex wat 'n pristine waardering teëwerk.

Mulder het 'n agtergrond soos betreklik min (hy praat nie net oor moderne Nederlandse digters nie maar *leef* hulle.) Wat sy kulturele agtergrond betref is hy onder die heel eerstes, wat geleerde insigte betref het hy ook veel in sy voordeel maar sy werklike aanvoeling is nie so suiwer en diep soos dié van Dekker in verband met poësie nie.

Van Schoonees het ons 'n derde omgewerkte en uitgebreide druk van sy Amsterdamse dissertasie van 1922: *Die Prosa van die Tweede Afrikaanse Beweging,* waarin hy volledig die prosagebied afbaken en die waarde bepaal.

Schoonees was in 1922 ons enigste en grootste reaksionêre kritikus wat met gloed die estetiese benadruk het; met sy tweede druk verkoel hy deur die kultuur-historiese en nou is hy besadig en het die etiese bygekom. Hierdie boek is dan 'n drie-eenheid van die verskillende stadia in Schoonees se ontwikkeling as kritikus, met die klem meer op die drie as die eenheid, want die toon en atmosfeer van die kritieke verskil, hul lengte is nie verteenwoordigend van 'n boek se waarde nie sodat ewewig en perspektief maklik verlore gaan; daar is verskil in beskouingsmetode en beklemmingsaspekte en

al manier om hierdie lastige feit te oorkom, is om rekening te hou met die stadia en tyd waarin elke kritiek verskyn het, veral as ons vergelykend optree. Die los verband van die boek is verder te sien in die metode van ordening wat Schoonees blykbaar deur drukke werksaamheid nie kon omwerk en aanpas nie. In 1922 het die beperktheid van materiaal Schoonees se stelsel 'n knak toegedien; intussen het die gebrek aan materiaal verdwyn maar, soos by Totius se doringboompie, het die wond in die stelsel gegroei.

Schoonees se uitgangspunt bly altyd die estetiese en al gee by die etiese en kultuur-historiese, laat hy hom nie deur sekondêre dinge ontspoor nie. In die begin was hierdie estetiek veral te staties, Schoonees het versuim om 'n boek met die persoon of die volk dinamies te verbind; vandag egter — deur voortgesette studie waarmee hy in voeling bly met die jongste werk op dié gebied — voer hy die estetiese deur tot die kunstenaarspersoonlikheid. (Van den Heever, Hettie Smit). In die begin was dit noodsaaklik vir hom om volledig-gemotiveerde, détaille-kritiek te gee om pedagogiese redes; vandag gee hy ná 'n opsomming van die inhoud (wat soms te lank is), kortliks sy geabstraheerde waardebepaling in 'n slotparagraaf saamgevat. (Vir die eienskappe van resensies moet ons nie die invloed van die pers op ons letterkundige kritiek uit die oog verloor nie.) Hy besit 'n amper onfeilbare vermoë om waardes te bepaal, al is die metode soms ietwat resepmatig. (Taal, plastiek, karakteruitbeelding, eenheids-gedagte.)

Al laat Schoonees se literêr-kritiese indeling nie reg teenoor sy materiaal geskied nie bly hy oor suiwer prosawerk één van ons betroubaarste kritici.

'n Voortsetting van die strewe ná verinnerliking in die biografie (reeds geopenbaar deur Van den Heever en Coetzee) kry ons in M. P. O. Burgers se psigo-analitiese werk oor *Die Mens Langenhoven,* wat poog nie soveel om estetiese te waardeer nie as funksioneel te verklaar. Hierdie werk is onregverdiglik gewraak in eensydige resensies wat die aksent verkeerd laat val het, want tenspyte van die feit dat hy deur piëteit vir nog lewende mense en die jeug van die Afrikaanse nasie, nie al sy feite kon toepas en die volle konsekwensies van sy teorie kon voltrek nie, het sy metode tog verruiming in ons kritiese ideologie gebring.

Volledigheidshalwe kan ons nog W. E. G. Louw se *De Nieuwere Afrikaanse Poëzie* noem wat in Nederlands vir

Nederlanders verskyn het. In groot lyne word die ontwikkeling met 'n swierige oortuigingskrag aangegee. Die werk wek die indruk dat hy die lig te skerp op sy broer laat val.

Die aard en die toon van ons jongste kritiese geskrifte val saam met die tekens van die tye: dit is ons erns.



Dit is 'n uitstekende gedagte van dr. G. S. Nienaber, van die Natalse Universiteitskollege, om reg te laat wedervaar aan ons „Eerste Skrywers'' deur van die haas vergete gedigte en prosa van „voor die oorlog'' uit te gee. Baie van ons praat eenvoudig mee oor die werk van die Patriotmanne sonder dat ons meer gelees het as 'n paar aanhalings wat in bekende handboeke voortkom. Ná die verskyning van sy mooi werk oor Boniface is dit duidelik dat 'n naarstige vorser soos dr. Nienaber die aangewese man is om hierdie waardevolle werk aan te pak.

# ELIZABETH CONRADIE †

DIEGENE wat Elizabeth Conradie geken het, sal voel dat met haar dood 'n krag uit die Afrikanerlewe gegaan het. Haar gees was dinamies; dit was 'n vuur vir die Afrikaner-saak.

Sy was vol energie, maar haar energie was nie oppervlakkig nie. Sy het baie gepraat oor kultuur, maar sy was geen kultuur-skreeuer nie. Meer en meer, na mate haar studie in diepte toegeneem het, was haar gedagte dat die Nederlandse agtergrond vir ons onontbeerlik is. Dikwels het sy daarop gewys dat slegs vervlakking kan kom van 'n geïsoleerde Afrikaanse letterkunde. Dikwels het sy daarop aangedring dat ons Afrikaners nie moet voortgaan met hul verwaarlosing van die Klassieke nie, maar deeglik die wortels van ons Westerse kultuur moet probeer besef. Haar deeglikheid en deurtastende werkkrag bly 'n voorbeeld vir ons, haar stryersmoed 'n besieling.

Sy het buite die grense van haar vaderland gevaar om die vaandel van Afrikaans hoog te hou. Soos 'n soldaat op die voorposte het sy haar lewe gegee, en dit toe sy reeds 'n beloofde land in sig gekry het.

Daar is die verse van Callimachos aan Herakleitos — hulle kom onwillekeurig in ons gedagte:

*Iemand vertel van jou dood en beweeg my hart om met trane*
*Rouklag te maak, te onthou hoedat ons dikwels, ou maat,*
*Sonlig laat daal het terwyl ons gesels; maar nou is jy êrens*
*Vriend van die Kariese kus, lankal tot asstof verteer.*
*Ja, maar jou nagtegaal-stemme, dié lewe en nooit sal die Dood nie,*
*Rower van alles wat leef, hul in sy kloue vervoer.*

T. J. H.



# DIE AFRIKAANSE BOEK IN 1939

**Boeke wat verskyn het vanaf 15 Augustus 1938 tot 15 Augustus 1939. Saamgestel deur P. J. NIENABER.**

## ROMANS EN VERHALE

1.—BOERNEEF: „Van my Kontrei," Kaapstad, Nas. Pers Bpk. 141 bl. 7½ x 5½. 4/6. 1938.

2.—BOYCE, M.: „Stryd en Oorwinning," Johannesburg, Voortrekkerpers Bpk. 208 bl. 8½ x 5½. 5/9. 1939.

3.—BRINK, DEWALD: „En Een Bou 'n Galg," Johannesburg, Afrikaanse Pers Bpk. 205 bl. 6½ x 4½. 3/6. 1939.

4.—BRUGGEN, JOCHEM VAN: „Met Ampie deur die Depressie." Johannesburg, Voortrekkerpers Bpk. 136 bl. 7½ x 5½. 4/3. 1939.

5.—ELOFF—VAN DER WALT, E.: „Tussen die Tuine." Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 243 bl. 8 x 5½. 5/-. 1939.

6.—FICHARDT, E.: „Onder die Olyfboom." Pretoria, J. L. van Schaik Bpk. 174 bl. 5½ x 7¾. 3/6. 1939.

7.—FISCHER, ELLA: „Die Loutering van Petrus." Bloemfontein, uitgegee deur die Skryfster. 356 bl. s.j. 7¾ x 5½. 7/-.

8.—FRIEDENTHAL, J. M.: „Die Doodsengel op die Waspoor." Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 324 bl. 8 x 5½. 6/-. 1939.

9.—FRIEDENTHAL, J. M.: „Oerwoudbure." Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 170 bl. 7½ x 5. 5/-. 1939.

10.—HARRIS, M. J.: „Bruisende Waters." Johannesburg, Voortrekkerpers Bpk. 162 bl. 7½ x 5½. 5/3. 1939.

11.—HEEVER, C. M. VAN DEN: „Kruispad." Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 231 bl. 7¾ x 5½. 5/3. 1938.

12.—HEYE, ARTUR: „Swerwers sonder Doel." Uit die Duits vertaal deur F. J. Eybers. Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 196 bl. 7½ x 5½. 4/9. 1938.

13.—JOHANSSEN, HOLMER: „Gety." Kaapstad, Unie-Volkspers Bpk. 218 bl. 7½ x 5. 5/9. 1938.

14.—JONKER, ABR. H.: „Maskers." Kaapstad, Unie-Volkspers Bpk. 254 bl. 7½ x 5½. 7/-. 1938.

15.—LUTTIG, HELMUTH: „In Offerande Ryk." Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 376 bl. 7¾ x 5½. 6/-. 1939.

16.—MELLE, J. VAN: „Vergesigte." Pretoria, J. L. van Schaik Bpk. 221 bl. 5½ x 7¾. 5/6. 1938.

17.—MELLE, J. VAN: „Oom Gideon Ontmoet die Voortrekkers." Pretoria, J. L. van Schaik. 38 bl. 6½ x 7½. 2/-. 1938.

18.—MIKRO: „Kompartement 1001E." Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 232 bl. 7¾ x 5½. 4/9. 1939.

19.—MOSTERT, DIRK: „Uit my ou Vrystaat." Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 294 bl. 8 x 5½. 6/-. 1938.

20.—MOSTERT, DIRK: „Spektakels en Debakels." Derde Versameling. Kaapstad, Nas. Pers Bpk. 126 bl. 7 x 5½. 1/6. 1939.

21.—NESER, REGINA: „Die Bosveldhuisie." Pretoria, J. L. van Schaik Bpk. 251 bl. 5½ x 7½. 6/-. 1939.

22.—ODENDAAL, P. J. L.: „Die Môreskof." Pretoria, J. L. van Schaik Bpk. 288 bl. 5¾ x 8½. 7/-. 1939.

23.—OWEN, STELLA: „Katrientjie." 'n Grappige Roman. Kaapstad, Nas. Pers Bpk. 294 bl. 8 x 5½. 6/-. 1938.

24.—PAULA: „Skakels." Kaapstad, Unie-Volkspers. 200 bl. 7½ x 5½. 4/6. 1939.

25.—PLESSIS, A. J. DU: „Die Tweebeen Jakkals." Pretoria,

J. L. van Schaik Bpk. 193 bl. Geïll. 6 x 8½. 5/6. 1939.

26.—PIENAAR, T. C.: ,,Wording." Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 331 bl. 8 x 5¾. 6/9. 1939.

27.—ROMPEL, H.: ,,Die Goue Kobra." Johannesburg, Voortrekkerpers Bpk. 154 bl. 8½ x 5½. 7/-. 1939.

28.—SMIT, H. G.: ,,Langs die Weg van die Mynwerker." Pretoria, J. L. van Schaik Bpk. 102 bl. 5½ x 7½. 4/-. 1939.

29.—STRYDOM, NICO J.: ,,Wiele wat rol in die Nag." Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 224 bl. 7¾ x 5. 4/9. 1938.

30.—SWANEPOEL, S.: ,,Avontuur van Eugene de Villemont." Pretoria, J. L. van Schaik. 279 bl. 5¾ x 8½. 6/-. 1939.

31.—TOIT, S. J. DU: ,,Kinders van die Daeraad." Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 119 bl. 7¼ x 5. 3/-. 1938.

32.—VILLIERS, ANNA DE: ,,Die Wit Kraai." Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 252 bl. 8¼ x 6. 6/6. 1938.

33.—WAAL, J. H. H. DE: ,,Versamelde Werke." 8 dele. Elke deel 7½ x 5½ teen 10/- per deel.
Deel I. My Herinneringe van Ons Taalstryd. 307 paginas. 1939.
Deel II. Johannes van Wyk. 362 paginas. 1939.
Deel III. Die Tweede Grieta. 357 paginas. 1939.
Deel IV. Oupa en sy Kleindogters. 340 paginas. 1939.
(Ander dele op die Pers.)

34.—WESSELS, A. J. J.: ,,Moffie en sy Maats." Pretoria, J. L. van Schaik Bpk. 188 bl. Geïll. 6 x 8. 5/-. 1938.

## GEDIGTE

1.—EYBERS, ELISABETH: ,,Die Stil Avontuur." Pretoria, J. L. van Schaik, Bpk. 44 bl. 5½ x 8. 4/6. 1939.

2.—POTGIETER, D. J.: ,,Lig en Skaduwee." Johannesburg, Voortrekkerpers Bpk. 72 bl. 8½ x 5½. 3/3. 1938.

3.—WASSENAAR, THEO: ,,Gedigte." Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 94 bl. 7¼ x 5¼. 5/-. 1938.

## TONEELWERKE

1.—BOUMAN, A. C.: ,,Dieu et mon Droit" of ,,Die Heilige Pand." Historiese spel in vier bedrywe. Kaapstad, Nas. Pers Bpk. 100 bl. 8½ x 5½. 3/6. 1939.

2.—BRUGGEN, J. R. L. VAN: ,,Die Vooraand." Johannesburg, Voortrekkerpers Bpk. 90 bl. 7¼ x 4¾. 2/9. 1939.

3.—BRUGGEN, J. R. L. VAN: ,,Bakens." Johannesburg, Afrikaanse Pers Bpk. 204 bl. 8¼ x 5¼. 5/6. 1939.

4.—GERALDY, PAUL: ,,Helene." Vertaal uit Frans en uitgegee deur die Vereniging vir die Vrye Boek, Kaapstad. 138 bl. 8½ x 5½. 5/-. 1939.

5.—HESSELS, W.: ,,Die Geboorte van Suid-Afrika." Pretoria, J. L. van Schaik Bpk. 24 bl. 6¼ x 7½. 2/-. 1938.

6.—JOHNMAN, C. K., met medewerking van H. T. van Huyssteen: ,,Land van Belofte." Toneelstuk in drie bedrywe. Kaapstad, Nas. Pers Bpk. 92 bl. 7¼ x 5½. 2/6. 1939.

7.—JUTA, M.: ,,Die President," vertaal uit die Engels deur Carinus. Pretoria, J. L. van Schaik Bpk. 78 bl. 5½ x 8½. 3/9. 1939.

8.—KRIGE, UYS: ,,Magdalena Retief." Kaapstad, Unie-Volkspers Bpk. 130 bl. 7 x 10. 5/3. 1938.

9.—PIENAAR, DR. W. J. B.: ,,Die Geheime." Bloemfontein. — Konferensie tussen President Kruger en Sir Alfred Milner 31 Mei — 6 Junie 1899. Historiese Episode in twee tonele met voorspel en naspel. Proloog deur prof. D. F. Malherbe. Kaapstad, Nas. Pers Bpk. 49 bl. 7¼ x 5¼. 2/-. 1938.

10.—STEYN, F. S.: ,,Grond." Johannesburg, Voortrekkerpers Bpk. 72 bl. 8½ x 5½. 3/3. 1938.

11.—VENTER, E. A.: ,,Natalia." Pretoria, J. H. de Bussy. 112 bl. 8 x 6. 3/-. 1939.

12.—WASSENAAR, THEO: ,,Koning Oudipus." Johannesburg, Voortrekkerpers Bpk. 75 bl. 8½ x 5½. 2/6. 1938.

## TAAL EN LETTERKUNDE

1.—BURGERS, M. P. O.: ,,Die Mens Langenhoven." Kaapstad, Nas. Pers Bpk. 342 bl. 7¼ x 5¼. 6/6. 1939.

2.—COETZEE, ABEL: ,,Leengoed." Pretoria, J. L. van Schaik Bpk. 38 bl. 6¼ x 7½. 2/-. 1939.

3.—DEKKER, G.: ,,Die Afrikaanse Psalmberyming." Pretoria, J. L. van Schaik Bpk. 57 bl. 6¼ x 7½. 3/-. 1938.

4.—GROENEWALD, E. P.: ,,Die Nuwe Testament deur die Eeue Bewaar." Pretoria, J. L. van Schaik. 56 bl. 6¼ x 7½. 3/-. 1939.

5.—LOUW, N. P. VAN WYK: ,,Berigte te Velde." Pretoria, J. L. van Schaik Bpk. 88 bl. 6¼ x 7½. 4/-. 1939.

6.—MEIRING, A. G. S.: ,,Die Afrikaanse Bewegings." Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 87 bl. 7 x 4. 2/6. 1939.

7.—MULDER, H. A.: ,,Opstelle oor Poësie." Pretoria, J. L. van Schaik Bpk. 68 bl. 6¼ x 7½. 3/-. 1939.

8.—NIENABER, G. S.: ,,Van Roem tot Selfmoord." Johannesburg, Voortrekkerpers Bpk. 171 bl. 8½ x 5½. 5/9. 1939.

9.—PIENAAR, P. DE V.: ,,Praat u Beskaaf?" Johannesburg, Voortrekkerpers Bpk. 196 bl. Geïll. 8½ x 6. 11/3. 1939.

10.—SCHOLTZ, J. DU P.: ,,Die Afrikaner en sy Taal 1806-1875." Kaapstad, Nas. Pers Bpk. 262 bl. 9 x 6. 8/-. 1939.

11.—SCHOONEES, P. C.: ,,Beatrys." Pretoria, J. L. van Schaik Bpk. 30 bl. 6¼ x 7½. 2/-. 1939.

12.—SCHOONEES, P. C.: ,,Die Prosa van die Tweede Afrikaanse Beweging." Pretoria, J. H. de Bussy. 593 bl. 9¼ x 6½. 12/6. 1939.

## WOORDEBOEKE

1.—POSTMA, F.: ,,Beknopte Woordeboek Afrikaans-Latyn." Pretoria, J. H. de Bussy. 376 bl. 6¾ x 4¼. 7/6. 1938.

2.—POSTMA, F.: ,,Beknopte Woordeboek Latyn - Afrikaans." Pretoria, J. H. de Bussy. 350 bl. 6¾ x 4¼. 7/6. 1939.

3.—NIENABER, P. J.: ,,Engels-Afrikaanse Lys van Skoenmakersterme." Handhaaf en Bou-Reeks Nr. 4. Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 30 bl. 6¼ x 4. 6d. 1939.

4.—NIENABBER, P. J.: ,,Engels-Afrikaanse Woordelys van Kookterme." Handhaaf en Bou-Reeks Nr. 2. Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 58 bl. 6¼ x 4. 6d. 1939.

## GESKIEDENIS

1.—BADENHORST, ALIE: ,,Tant Alie van die Transvaal." Die Dagboek van Alie Badenhorst. Uit die oorspronklike Nederlandse vorms in Afrikaans oorgesit deur M. E. Rothman. Kaapstad, Nas. Pers Bpk. 376 bl. Geïll. 8¼ x 6. 7/-. 1939.

2.—HOEK, K. VAN: ,,Gesprekke met dr. W. J. Leyds." Pretoria, J. L. van Schaik Bpk. 49 bl. Geïll. 6¼ x 7½. 3/-. 1939.

3.—JANSEN, E. G.: ,,Die Voortrekkers in Natal." Kaapstad, Nas. Pers Bpk. 158 bl. 7¼ x 5¼. 4/3. 1938.

4.—KRUGER, J. J.: ,,Fees by die Waens." Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 111 bl. Geïll. 8½ x 11. 5/-. 1938.

5.—LEYDS, DR. W. J.: ,,Eenige Correspondentie uit 1899"; 1ste Verzameling, 2de druk. Pretoria, J. H. de Bussy. 253 bl. 8 x 5½. 12/6. 1938.

6.—NATHAN, M.: ,,Die Epos van Trichardt en Van Rensburg." Pretoria, J. L. van Schaik Bpk. 68 bl. Geïll. 6¼ x 7½. 3/-. 1938.

7.—NEL, L. J.: ,,Uit die Voortrekkertyd." Pretoria, J. L.

van Schaik Bpk. 43 bl. 5½ x 7½. 4/-. 1939.

8.—Scholtz, G. D.: ,,Europa en die Tweede Vryheidsoorlog." Johannesburg, Voortrekkerpers Bpk. 224 bl. 8½ x 5¾. 7/-. 1939.

9.—SMITH, J. A.: ,,Ek Rebelleer." Kaapstad, Nas. Pers Bpk. 181 bl. Geïll. 7¼ x 5¼. 5/-. 1939.

10.—WITTE, THEO DE: ,,Langs 112 bl. Geïll. 8½ x 11. 10/6. 1939.
die Pad van Suid-Afrika." Pretoria, J. L. van Schaik.

11.—ZYL, L. J. VAN en J. H. RABE: ,,Die Groot Trek in Beeld." Johannesburg. Afrikaanse Pers Bpk. 134 bl. Geïll. 10½ x 8. 5/6. 1939.

## STAATSWETENSKAP

1.—MEYER, P. J. en andere: ,,Staatkundige Strominge." Johannesburg, Voortrekkerpers Bpk. 82 bl. 8½ x 5½. 4/9. 1938.

2.—WYPKEMA, ALB.: ,,De Invloed van Nederland op Ontstaan en Ontwikkeling van de Staatsinstellingen der Z.A. Republiek tot 1881." Pretoria, J. H. de Bussy. 537 bl. 9¼ x 6½. 12/6. 1939.

## SANG EN MUSIEK

1.—JANSEN, M.: ,,Gelofte-Lied." Johannesburg, Voortrekkerpers Bpk. 10 x 13. 3/-. 1939.

2.—LEMMER, P. J.: ,,Rots by die See" (solo). Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 12 x 9½. 2/-. 1939.

3.—PLESSIS, I. D. DU: ,,Maleise Liederskat." 'n Sangbundel in die Kaapse Kore. Kaapstad, Nas. Pers Bpk. 112 bl. 9 x 6. 7/-. 1939.

4.—ROODE, D. J.: ,,Oktobermaand" (solo). Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 12 x 9½. 2/-. 1939.

5.—SWANEPOEL, P. F.: ,,Grondbeginsels van Musiek." Pretoria, J. L. van Schaik. 97 bl. Geïll. 6 x 8. 4/3. 1939.

6.—Vlakte - Reeks Liederbundel. Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 40 bl. 12¼ x 9½. 4/6. 1939.

7.—WET, B. A. DE: ,,Die Boodskap van die Ossewa" (vierstemmig). 10 x 7½. 1/-. 1938.

## OPVOEDING

COETZEE, J. C.: ,,Die Moderne Opvoeding." Pretoria, J. L. van Schaik Bpk. 68 bl. 6¼ x 7½. 3/-. 1939.

## HANDELSWETENSKAP

ARNDT, E. H. D.: ,,Ons Finansies, Geld- en Bankwese." Pretoria, J. L. van Schaik Bpk. 58 bl. 5½ x 8½. 3/6. 1939.

## KINDERBOEKE

1.—BLAKEMORE, STELLA: ,,Familie Karelse." Kaapstad, Nas. Pers Bpk. 198 bl. 7¼ x 5¼. 4/6. 1938.

2.—BLOK, THOS.: ,,Trek." Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 141 bl. 7 x 4¾. 3/3. 1938.

3.—BOERNEEF: ,,Van my Kinderdae." Kaapstad, Nas. Pers Bpk. 116 bl. Geïll. 7¼ x 5¼. 3/6. 1939.

4.—BOERSEUN: ,,Jannie onder die Wynboere." Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 82 bl. 8½ x 6. 3/-. 1939.

5.—BORNMAN, F.: ,,Kinders van Allerlei Lande." Deel II. Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 108 bl. 8½ x 6. 3/6. 1938.

6.—CARINUS: ,,In die Dieretuin" (beweegbare prenteboek). Pretoria, J. L. van Schaik Bpk. 4 bl. Geïll. 5¾ x 9. 2/6. 1938.

7.—CARINUS: ,,Sprokies." Pretoria, J. L. van Schaik Ppk. 4 bl. Geïll. 5¾ x 9. 2/6. 1938.

8.—CARINUS: ,,Hasies." Pretoria, J. L. van Schaik Bpk. 4 bl. Geïll. 5¾ x 9. 2/6. 1939.

9.—CLOETE, CHRISTIE: ,,Madeliefies en ander Verhaaltjies." Kaapstad, Nas. Pers Bpk. 65 bl. Geïll. 7¼ x 5¼. 3/3. 1939.

10—COETZEE, BAFFIE: ,,Hans, die Reus." Pretoria, J. H. de Bussy. 71 bl. Geïll. 6¾ x 6. 2/3. 1939.

11.—COETZEE, B.: ,,Die ou Portret." Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 48 bl. 8 x 6. 1/6. 1939.

12.—DESMOND, NERINE: ,,Moederkappie." Kaapstad, Nas. Pers. 42 bl. Geïll. 10 x 7½. 3/6. 1938.

13.—DOUWES, H.: ,,Ses Feëspele." Johannesburg, Voortrekkerpers Bpk. 77 bl. Geïll. 9 x 11. 3/9. 1939.

14.—EDEN, FANNIE: ,,Die Weg van God." Pretoria, J. H. de Bussy. 169 bl. Geïll. 7¼ x 5¼. 2/6. 1938.

15.—ENGELA, SAAR: ,,Babaliedjies." Pretoria, J. L. van Schaik Bpk. 44 bl. Geïll. 6¾ x 9½. 4/-. 1939.

16.—FICK, JAN: ,,Voortrekkers van Portersburg." Kaapstad, Nas. Pers Bpk. 216 bl. 7¼ x 5¼. 5/-. 1939.

17.—FRANCINA: ,,Herman van Dalen." Pretoria, J. H. de Bussy. 79 bl. Geïll. 7¼ x 5¼. 1/6. 1938.

18.—GREYLING, P. C.: ,,As die Nood Dreig." Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 109 bl. 7¼ x 4¾. 3/6. 1939.

19.—GROENEWEG, J. J.: ,,'n Gelukkige Swerwer." Pretoria, Unie-Boekhandel Bpk. 218 bl. 9 x 6. 5/-. 1939.

20.—HOFFMAN - DE VISME: ,,God Weet Waarom." Pretoria, J. H. de Bussy. 109 bl. 7¼ x 5½. 2/6. 1938.

21.—JACOBS, F. J.: ,,Jan Balie." Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 61 bl. 7 x 4¾. 1/-. 1938.

22.—JACOBS, F. J.: ,,Die Held van Kamaland." Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 64 bl. 8¼ x 6. 1/3. 1938.

23.—KIES, C. F.: ,,Die Tempel van Ofis." Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 137 bl. 7¼ x 5. 3/9. 1938.

24.—LATSKY, LULU: ,,Liefde in Pikkewynland." Kaapstad, Nas. Pers Bpk. 44 bl. Geïll. 7 x 5½. 9d. 1939.

25.—MERBER, SADIE: ,,Merber se Kinderboekies." Deel III. Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 44 bl. 8 x 5¾. 1/9. 1938.

26.—MERBER, SADIE: ,,Merber se Kinderboekies." Deel IV. Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 78 bl. 8¼ x 6. 2/-. 1939.

27.—OELOFSE, Ph.: ,,Liefde Regeer." Pretoria, J. H. de Bussy. 151 bl. Geïll. 7¼ x 5¼. 2/3. 1939.

28.—OELOFSE, Ph.: ,,Onder die ou Wilgerboom." Pretoria, J. H. de Bussey. 122 bl. Geïll. 7¼ x 5¼. 2/3. 1938.

29.—OVERSTEEG, C.: ,,My eie Outjies." Pretoria, J. H. de Bussy. 142 bl. Geïll. 7¾ x 6. 4/6. 1939.

30.—PIENAAR, J.: ,,Eensame Dogtertjie," Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 122 bl. 8½ x 6. 3/9. 1938.

31.—PIENAAR, J.: ,,Die ou Kruithuisie." Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 144 bl. 8½ x 6. 4/-. 1939.

32.—PIENAAR - DE KLERK, H.: ,,Twee Kindertoneelstukkies." Kaapstad, Nas. Pers Bpk. 38 bl. 5½ x 7¾. 2/3. 1938.

33.—PLESSIS, I. D. DU: ,,Uit die Slamse Buurt." Deel I. Kaapse Sprokies, Fabels en Legendes. Kaapstad, Nas. Pers Bpk. 200 bl. 7 x 5¼. 4/6. 1939.

34.—PLESSIS, JEANNE, DU: ,,Die Apie en ander Verhaaltjies." Kaapstad, Nas. Pers Bpk. 113 bl. Geïll. 8¼ x 6. 3/6. 1938.

35.—REDELINGHUYS, H. J. M.: ,,Naära." 'n Bybelse Roman. Kaapstad, Nas. Pers Bpk. 184 bl. 7¼ x 5¼. 4/6. 1938.

36.—SAUNDERS, E.: ,,Die Ongelukkige Koningsdogter." Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 64 bl. 8 x 6. 1/6. 1939.

37.—SCHOEMAN, P. J.: ,,Sonogies." Johannesburg, Voortrekkerpers Bpk. 134 bl. Geïll. 5 x 7¼. 5/6. 1938.

38.—SCHOLTEMEYER, H.: ,,Die Dwergie." Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 43 bl. 8¼ x 5¾. 1/3. 1939.

39.—SCHOUTEN, J.: ,,Die Held van Wittenberg." Pretoria, J. H. de Bussy. 120 bl. Geïll. 7¼ x 5¼. 2/3. 1938.

40.—SITA: ,,Outa Fransie." Pretoria, J. L. van Schaik Bpk.

48 bl. Geïll. 5¼ x 7. 1/3. 1938.

41.—SITA: „Die ou Voortrekkerbordjie Vertel." Pretoria, J. L. van Schaik Bpk. 43 bl. Geïll. 5¼ x 7. 1/3. 1938.

42.—STEYN, SANNIE: „Theobald Skryf 'n Brief." Pretoria, J. L. van Schaik Bpk. 40 bl. Geïll. 5¼ x 7. 1/3. 1939.

43.—STRYDOM, D. J.: „Paradysblomme." Voorwoord van ds. C. J. Steyn. Kaapstad, Nas. Pers Bpk. 91 bl. 7¼ x 5¼. 3/6. 1939.

44.—TIERAS: „Jo." Kaapstad, Nas. Pers Bpk. 91 bl. Geïll. 10 x 7½. 5/-. 1938.

45.—THERON, MIEMIE LOUW-: „Theunis de Klerk van 1838." Die Groot Trek. Pretoria, J. L. van Schaik Bpk. 40 bl. Geïll. 5¼ x 7. 1/3. 1939.

46.—THERON, MIEMIE LOUW-: „Theunis de Klerk van 1938." Die Ossewatrek. Pretoria, J. L. van Schaik Bpk. 48 bl. Geïll. 5¼ x 7. 1/3. 1939.

47.—THERON, MIEMIE LOUW-: „Dirkie en sy Kuiergaste." Pretoria, J. L. van Schaik Bpk. 39 bl. Geïll. 5¼ x 7. 1/3. 1939.

48.—THERON, MIEMIE LOUW-: „Dirkie Gaan op Reis na die Noorde." Pretoria, J. L. van Schaik Bpk. 42 bl. Geïll. 5¼ x 7. 1/3. 1939.

49.—THERON, MIEMIE LOUW-: „Oos Wes, Tuis Bes." Pretoria, J. L. van Schaik Bpk. 37 bl. Geïll. 5¼ x 7. 1/3. 1939.

50.—TRAAS, B.: „Eenvoudige Versies." Kaapstad, Nas. Pers Bpk. 34 bl. Geïll. 10 x 7½. 4/6. 1938.

51.—VOS, H. DE: „Matie en sy Maats." Pretoria, J. L. van Schaik Bpk. 40 bl. Geïll. 5¼ x 7. 1/3. 1938.

52.—VOS, H. DE: „Margriet." Pretoria, J. L. van Schaik Bpk. 40 bl. Geïll. 1/3. 1939.

53.—WAPENAAR, J.: „Krulkop Kom Weer." Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 60 bl. 8¼ x 6. 1/6. 1938.

## STUDIEBOEKE VIR SKOLE

1.—DUVENHAGE en STAPELBERG: „Biologie vir Matriek." Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 527 bl. 7¼ x 5. 11/6. 1938.

2.—ENDEMAN, TH.: „Handleiding by die Aanleer van Transvaal Sotho." Pretoria, J. L. van Schaik Bpk. 157 bl. 5¾ x 8. 4/9. 1939.

3.—ENDEMAN, Th.: „Sotho Woordelys" (by handleiding). Pretoria, J. L. van Schaik Bpk. 56 bl. 5¾ x 8. 2/6. 1939.

4.—GROBLER en DIXON: „Algebra vir Junior Sertifikaat." Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 288 bl. 7 x 5. 6/-. 1939.

5.—LABUSCHAGNE, H. J.: „Afrikaanse Snelskrifteorie." Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 2/3. 1938.

6.—MAARTENS en JOUBERT: „Natuur- en Skeikunde vir Skooleind." Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 651 bl. 8½ x 5½. 13/-. 1938.

7.—MEIRING, A. G. S.: „Duitse Taaloefeninge vir Matriek." Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 84 bl. 7 x 5. 2/6. 1938.

8.—RITCHIE, CRAIG en VAN ZYL: „Nuutste Styl Rekenkunde Std. I-VIII. 7 x 4¾. 2/- — 5/-. 1938.

9.—STEYTLER, F. A.: „Geskiedenis vir Std. III." (Ook in Engels.) Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 92 bl. 7 x 5. 2/-. 1939.

10.—STIELAU, K.: „Antwoorde en Wenke vir Aardrykskunde vir Middelbare Skole." Std. VI tot X. Kaapstad, Nas. Pers Bpk. 48 bl. Geïll. 7¼ x 4¾. 2/6. 1939.

11.—STIELAU en SCHNETLER: „Algemene Beginsels in die Aardrykskunde vir Std. V." Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 145 bl. 7 x 4¾. 3/-. 1938.

12.—STIELAU en SCHNETLER: „Algemene Beginsels in die Aardrykskunde vir Std. VI." Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 166 bl. 7 x 4¾. 3/3. 1938.

13.—„Stories vir Almal." Oorspronklike Kortverhale vir Kinders. Std. I — VI. Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 8 x 6. 2/9 tot 4/3. 1939.

14.—TOIT, S. J. DU: Die Springbok-Serie Leesboeke. Sub Std. A tot Std. VI. Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 1938.

### ALGEMEEN

1.—POLDERMAN, H.: „Afrikaanse Handwerkboek." Johannesburg, Voortrekkerpers Bpk. 36 bl. Geïll. 8½ x 11. 2/9. 1939.

2.—SANGIRO: „Trekvoëls." Pretoria, J. L. van Schaik Bpk. 51 bl. Geïll. 6¼ x 7½. 3/-. 1938.

3.—VOS, P. J. H. De: „Spoorsny." Bloemfontein, Nas. Pers Bpk. 36 bl. 7 x 4¾. 1/-. 1938.





Dit is werklik bedroewend om te sien hoe onnoukeurig Engelse blaaie is as hulle noodgedwonge die een en ander in Afrikaans moet aanhaal. Van so-iets as koppeltekens of die aanmekaarskrywe van woorde is baie min te bespeur. Dit is 'n gebrek aan welwillendheid teenoor 'n ander taal wat Afrikaners dikwels diep vererg. Dieselfde geld vir ons Engelse skrywers uit Suid-Afrika wat so dikwels enige gedoente, van vermoorde Duits tot by 'n soort Nederlandse ortografie wat nog nooit bestaan het nie, laat deursnork vir Afrikaans. As mens 'n dergelike soort slordigheid met Engels sou uithaal, sou dit 'n afdoende bewys wees van ongeletterdheid, maar ten opsigte van Afrikaans word dit gedaan met 'n nonchalance wat mens het teenoor dinge wat jou minder kan skeel. Ag ja!



 Gedruk deur Afrikaanse Pers, Bpk., Pleinstraat 3, Johannesburg.